

# AFRIKAANSE WOORDELYS EN SPELREËLS

# *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls*

*In opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns saamgestel deur die Taalkommissie*

*Sewende, verbeterde uitgawe*
*tweede oplaag*

*Nasionale Boekhandel Beperk*
*1964*

# INHOUD

# VOORWOORD

Dat daar in minder as tien jaar byna tien oplaes van die **Afrikaanse Woordelys en Spelreëls** die lig gesien het, is wel 'n bewys dat daar in dié tydperk 'n groot vraag na hierdie publikasie was en dat dit in 'n belangrike behoefte voorsien het. Dit getuig ook van toenemende belangstelling in en bestudering van ons taal en lê andersyds 'n verpligting op die Taalkommissie om na vermoë die nodige leiding op die gebied van die spelling en skryfwyse te probeer gee.

„Hierdie druk van die Akademie se **Woordelys en Spelreëls** verskil aansienlik van die vorige uitgawes, hoewel die spellingbeleid en grondbeginsels feitlik ongewysig gebly het". So het dit tien jaar gelede in die Voorwoord by die vorige (sesde) uitgawe gelui. Dit geld ook van hierdie druk, want die beskaafde Afrikaanse uitspraak, die beginsel van gelykvormigheid en aansluiting by die Nederlandse skryf- en spellingtradisie bly nog steeds as grondbeginsels gehandhaaf, en aan die strekking van die spelreëls self is niks wesenliks verander nie. Maar die taal het self, soos elke jong, lewendige taal, ontwikkel en verander en daardeur nuwe eise aan sy beoefenaars gestel. Daarmee moes die Taalkommissie uiteraard rekening hou — vandaar enkele nuwighede in die stof en die behandelingswyse daarvan in hierdie uitgawe. Daarvan word kortliks hieronder rekenskap gegee.

1. Die Taalkommissie het op grond van verskillende oorwegings besluit om plek- en persoonsname in hierdie Woordelys agterweë te laat. Vereers kon daar in elk geval om praktiese redes maar 'n geringe aantal sodanige name in die Woordelys opgeneem word. Daarby kom dat daar sedert 1948 'n lys *Amptelike Plekname* (en sedert 1952 'n *Aanvullende Lys* daarby) beskikbaar is en dat 'n nuwe, verder aangevulde uitgawe in vooruitsig gestel is. Die Taalkommissie is in die Pleknamekomitee verteenwoordig, wat op sy beurt alle moeilike taalaangeleenthede in verband met plekname na die Taalkommissie vir advies verwys. Ten slotte is die spelling van plek- en persoonsname (veral uit die buiteland en uit die klassieke oudheid) reeds deur die Taalkommissie in studie geneem, maar die werk is nog nie afgerond en voltooi nie.

2. Die Taalkommissie het 'n aantal woorde (veral vreemdes wat maklik deur eie woorde vervang kan word en daarby 'n lae gebruiksfrekwensie het) uit die Woordelys verwyder en ander (veral tegniese en natuurwetenskaplike) terme bygevoeg, asook streekspraakwoorde wat deur beskaafde sprekers en skrywers gebruik word, met die gevolg dat die Woordelys nou 'n groter aantal en veral 'n groter verskeidenheid woorde bevat.

   **Daar moet egter weer eens ten sterkste beklemtoon word dat hierdie Woordelys nie 'n woordeboek is nie en slegs op spellinggebied leiding wil gee. Dat 'n bepaalde woord daarin ontbreek, is dus hoegenaamd geen bewys dat hy nie bestaan of dat sy bestaansreg nie erken word nie.**

3. Die Taalkommissie was vroeër van mening dat as bv. *amptenaarswêreld* in die Woordelys opgegee word, dit onnodig was om ook *amptenaar* aan te teken. Raadplegers van die Woordelys wou egter meermale weet of die meervoud net *amptenare* is (soos in sommige woordeboeke aangegee) en of dit nie ook *amptenaars* (soos in die geval van die Woordelys se vorme *meulenaars, tekenaars, wewenaars,* ens.) of selfs *amptenaars* en *amptenare* (soos in die Woordelys se *moordenaars* en *moordenare*) kon wees nie. Woordeboeke verskil meermale van mekaar ten opsigte van dergelike gegewens, en dit laat skrywers soms na die Woordelys om uitsluitsel gryp. Die Taalkommissie het dit derhalwe in baie gevalle gewens geag om dan maar liewer ook die onsamegestelde woordvorme met hulle verboë vorme aan te gee, asook meer tipes samegestelde en afgeleide vorme, al hoort dergelike gegewens eintlik beter in woordeboeke en grammatikas as in 'n woordelys tuis.

4. Wat voorheen onder die opskrif *Verdeling in Lettergrepe* verskyn het, heet nou *Skeiding van Woorddele by Skryf.* Hierin is 'n poging aangewend om die gevalle in twee hoofgroepe (volgens betekenisvolle dele en volgens lettergrepe by uitspraak) in te deel en teenstrydighede onder die oë te sien en waar moontlik te vermy.

5. Die skeiding tussen „vreemde" (d.w.s. wildvreemde) woorde en woorde van vreemde herkoms is soms moeilik, omdat daar baie grensgevalle is. Waar woorde (op grond van hulle betekenis, spelvorm, uitspraak en/of gebruik, ens.) as min of meer ingeburger in Afrikaans beskou word, verkies die Taalkommissie om hulle „woorde van vreemde herkoms" liewer as „vreemde woorde" te noem.

6. By die spelling van woorde van vreemde herkoms het die Taalkommissie nou verder as voorheen met die verafrikaansing gegaan. So is *cheque* bv. lankal deur *tjek* vervang met die oog op *tjekkie* en so word nou net *sjiek* (met die oog op *sjieker, sjiekerig, sjiekste,* ens.) aanbeveel. In die vorige uitgawe is die selfstandige naamwoord *camouflage* geskrywe (met die oog op die vreemde *-age*) maar die werkwoord as *kamoefleer.* Nou word aanbeveel om maar die knoop deur te hak en naas *camouflage* ook *kamoeflage* te skrywe en naas *caprice* ook *kaprise,* ens. Om etimologiese redes is verskeie skeikundige terme met *qu-* vooraan in Engels nou van *ch-* na *k-* verskuiwe, sodat o.a. *chinaldien, chinidien, chinien, chinolien* en *chinoon* nou onderskeidelik as *kinaldien, kinidien, kinien, kinolien* en *kinoon* (op een na almal van albei reekse met wisselvorme met *-ine* naas *-ien*) verskyn.

7. In hierdie uitgawe van die spelreëls word by etimologies verwante woorde noukeuriger as voorheen tussen *dubbelspellinge* (bv. 'n Afrikaanse en 'n vreemde, maar sonder verskil van betekenis), *wisselvorme* (met verskil van uitspraak en spelling, maar sonder verskil van betekenis) en *doeblette* (met verskil van uitspraak, spelling en betekenis) onderskei, asook tussen *agtervoegsels* en *uitgange.* Daar is m.a.w. na groter presisering gestreef.

8. Enkele spelreëls is noukeuriger en vollediger as voorheen geformuleer. bv. dié in verband met woorde wat in bepaalde funksies op *-d* uitgaan en dié in verband met die verboë vorme van byvoeglik gebruikte verlede deelwoorde op *-de* of *-te.*

9. Verskeie spelreëls is nou met Afrikaans i.p.v. Nederlands as uitgangspunt geformuleer, bv. dié in verband met wisselvorme by die agtervoegsels: *-(e)lik(s), -(e)ling(s), -(e)loos, -(e)nis, -(e)rig.*

10. In verband met die skryfwyse van telwoorde is nou 'n besluit geneem (kyk by XVI.I.A.3.i.).

11. 'n Inhoudsopgawe voorin is 'n nuwigheid by ons spelreëls en behoort die naslaan van besonderhede te vergemaklik. Ook die herrangskikking en herindeling van die spelreëls behoort dieselfde uitwerking te hê. Alles wat byeen hoort, is nou in afsonderlike hoofstukke of hoofstukkies ingedeel en saam behandel. Die inhoudsopgawe en die indeling maak 'n bladwyser agterin nou oorbodig.

12. Een van die lastigste skryfkwessies in Afrikaans het eintlik niks met spelling as sodanig te doen nie, maar het betrekking op die skryfwyse van woorde — los of vas. Met die oog op die belangrikheid daarvan is 'n betreklik omvangryke stuk in die spelreëls (met 'n toeligtende lys voorbeelde) daaraan gewy. Daar is egter bepaalde tipes samekoppelinge en verbindinge waarby dit haas onmoontlik is om vaste reëls aan te gee, want die taal is self so 'n ingewikkelde en veelsydige stel verskynsels dat dit by sy beoefenaars 'n mate van aanvoeling en kennis veronderstel waaroor nie iedereen beskik nie. In etlike paragrawe wat in 'n opsigtelike lettertipe gedruk is, het die Taalkommissie derhalwe aanbeveel dat daar in sulke gevalle *'n groot mate van vryheid* gelaat moet word en dat dit nie as 'n skryffout beskou moet word dat soms *in die betrokke gevalle* vas geskrywe word waar ander skrywers los sou skrywe en andersom nie.

Die Taalkommissie van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns:

S. P. E. Boshoff (Voorsitter)
W. Kempen (Sekretaris)
M. de Villiers
S. J. du Toit
L. W. Hiemstra
G. J. Labuscagne
T. H. le Roux
D. F. Malherbe
J. S. B. Marais
G. S. Nienaber
F. F. Odendal
F. J. Snijman
S. Strydom
H. J. Terblanche
H. J. J. M. van der Merwe

# AFRIKAANSE SPELREËLS

## I. GRONDBEGINSELS

Die Afrikaanse spelling wil:

1. die algemeen gebruiklike uitspraak in beskaafde Afrikaans as grondslag aanvaar;
2. rekening hou met die spelling wat vandag amptelik in Nederland erken word;
3. sover moontlik die beginsel van gelykvormigheid, soos hieronder verduidelik, handhaaf.

Hierdie grondbeginsels is nou reeds meer as dertig jaar lank (d.w.s. sedert die vierde druk van die Akademie se *Woordelys en Spelreëls* in 1931) gehandhaaf en verskil feitlik slegs in formulering van dié van 1921 (derde druk), sodat ons, altans wat die grondbeginsels betref, 'n spellingtradisie van ruim veertig jaar het. Die Akademie se spellingbeleid wat op hierdie beginsels berus, is deur die skrywende publiek en van staatsweë aanvaar, en daar bestaan geen rede om tans sterk daarvan af te wyk nie. Tog het ons kulturele ontwikkeling gedurende genoemde tydperk aanvulling van die Woordelys nodig gemaak en ons skryfervaring het tot groter presisering van verskeie spelreëls gedwing (vgl. die Voorwoord, waarin besonderhede verduidelik word).

Met die oog op die voorgaande vereis die grondbeginsels van ons spelling tans nouliks nog 'n breedvoerige uiteensetting en kan ons volstaan met 'n saaklike toeligting. Dit gebeur naamlik dat genoemde beginsels met mekaar strydig is en dat in die praktyk soms die een en dan weer die ander die deurslag moet gee.

1. **Eerste Grondbeginsel.** Ons wil die „algemeen gebruiklike uitspraak" in Afrikaans as grondslag aanvaar. Op grond van hierdie oorweging moes ons spelvorme soos **baiing, hiekel, iesel, loep,** ens., weer. Hulle verteenwoordig elkeen 'n uitspraak wat wel in beskaafde Afrikaans voorkom, maar wat nie algemeen gebruiklik is nie. Andersyds hou ons rekening met „beskaafde Afrikaans" en moet ons derhalwe spelvorme soos **agint, sperskies, tarmtyn,** ens., afkeur.

   In 'n jong taal soos Afrikaans is dit egter dikwels nie uit te maak watter van twee en soms meer vorme as die gebruiklikste en tegelyk as beskaafde vorm erken moet word nie. In sulke gevalle is die erkenning van wisselvorme soos die volgende onvermydelik: **aalwee** naas **aalwyn, aartappel** naas **ertappel, ken** naas **kin, môre** naas **more, nôi** naas **nooi.** Daar bestaan in Afrikaans veral 'n groot verskeidenheid werkwoordelike wisselvorme, bv. die volgende tipes: **begin, beginne, begint; begoël, begogel; bie, bied, bieë; kla, klaag, klae; skryf, skrywe.**

2. **Tweede Grondbeginsel.** As ons alleen met die Afrikaanse uitspraak rekening gehou het, sou daar geen rede gewees het om in ons spelling tussen **ei** en **y** en tussen **f** en **v** te onderskei nie. Dit sou egter sowel vir Afrikaners as vir Nederlanders groot moeilikhede by die lees van die ander volk se taal meegebring het, en om kultuurhistoriese redes is

besluit om in hierdie geval nie van Nederlands af te wyk nie en skryf ons byvoorbeeld:

| **ei** | **y** | **f** | **v** |
|---|---|---|---|
| feit | fyt | fat | vat |
| lei | ly | fee | vee |
| Mei | my | feil | veil |
| peil | pyl | fel | vel |
| reis | rys | fier | vier |
| steil | styl | fonds | vonds |
| veil | vyl | fors | vors |
| wei | wy | frank | vrank |

Waar die Afrikaanse uitspraak egter duidelik van die Nederlandse afwyk, daar moes die eerste vanselfsprekend ons uitgangspunt vorm, soos o.a. uit die volgende tiperende voorbeelde kan blyk:

| **Afrikaans** | **Nederlands** |
|---|---|
| bruilof | bruiloft |
| doring | doorn *of* doren |
| gerf | garf |
| harsings | hersenen |
| hoof | hoofd |
| yster | ijzer |
| ink | inkt |
| lewe | leven |
| mas | mast |
| mus | muts |
| nag | nacht |
| oomblik | ogenblik |
| oor | over |
| perd | paard |
| skaap | schaap |
| stip | stipt |
| wurm | worm |
| vrywe | wrijven |
| sag | zacht |

3. **Derde Grondbeginsel.** Tussen die slotklanke van **hand** en **kant** bestaan daar geen verskil nie. Die meervoudsvorme is egter onderskeidelik **hande** en **kante,** en gevolglik skryf ons in die enkelvoudsvorme in die een geval 'n **d** en in die ander 'n **t.** Dit doen ons dan ooreenkomstig die reël van die gelykvormigheid, wat eis dat die grondwoord en sy samestellinge, afleidinge en verboë vorme sover moontlik op dieselfde manier gespel moet word. In ooreenstemming hiermee skryf ons bv. **senuwee** (nie **senewee** nie) en **skaduwee** (nie **skadewee** nie) met die oog op vorme soos **ontsenu** en **oorskadu,** wat nie anders gespel kan word nie. So word waarskynlik meestal uitgespreek **sovel** (of enigsins plat **suffel**) en **hoevel,** terwyl in die spelling alleen die vol vorme **soveel** en **hoeveel** erken word.

Allerlei faktore kan egter daarvoor verantwoordelik wees dat die verband tussen verwante woorde so verbleek raak dat alleen 'n opsetlik etimologiese spelling die samehang deur die skrifbeeld vir die oog kan herstel. So skryf ons bv. **amp** teenoor **ambag, dalk** teenoor **dadelik, mos** teenoor **immers, watter** teenoor **waffer,** ens., hoewel hierdie woordpare etimologies saamhang.

## II. DUBBELSPELLINGE

Die skrywende publiek het in die afgelope jare so eenders gekies tussen dubbele spelvorme dat daar min dubbelspellinge oorgebly het. Die volgende is die belangrikste:

1. **Vir** en **ver-**.
   Waar die voorsetsel **vir** tot voorvoegsel verbleek het, word dit **ver** gespel en vas aan die volgende woord geskrywe: **verniet, vervas.** Met die oog op die b.nw. **verlief** en die ww. **vergoed** skryf ons egter **vir** en los **vir lief** (neem) en **vir goed.**

2. Hoewel die spelling van vreemde woorde òf verafrikaans òf vreemd gehou is, het daar enkele gevalle oorgebly met altwee spellinge: **cachet** of **kasjet, camouflage** of **kamoeflage, caprice** of **kaprise, corps** of **korps, restaurant** of **restourant, zero** of **sero.**

## III. WISSELVORME

1. By woorde wat wisselvorme het, word in sekere gevalle, bv. **skryf** of **skrywe,** die bestaande wisselvorme volledig gegee; in ander gevalle, bv. **alikreukel** of **arikreukel,** word ter besparing van ruimte slegs 'n paar van die gebruiklikste vorme gegee, dus nie **alikreuk, alikruik, arikreuk,** ens., nie, terwyl in gevalle soos **aalwyn,** wat o.a. **aalwee** of **alewee** as wisselvorme het, om dieselfde rede slegs die gebruiklikste vorm(e) opgeneem is. As wisselvorme in 'n bepaalde geval aangegee word, word hulle as gelykwaardig beskou. As 'n vorm ontbreek, beteken dit nie sonder meer dat so 'n vorm goedkeuring of afkeuring verdien nie, en word gebruikers van die Woordelys aangeraai om in verband daarmee uitvoeriger bronne te raadpleeg.
   Bepaalde tipes wisselvorme is nie in die Woordelys opgeneem nie en word net hier vermeld. Ons noem die volgende gevalle:

   i. In die wisselvorme soos **dae** naas **dage, hoër** naas **hoger, oë** naas **oge,** word die vorme met **g** ook erken, maar nie altyd in die Woordelys opgeneem nie.

   ii. Soortgelyke wisselvorme kom ook voor by woorde van vreemde herkoms. **Teologe** word bv. as mv. van **teoloog** erken, maar in die Woordelys word alleen **teoloë** aangegee.

   iii. Verlede deelwoorde van werkwoorde op **-eer** word in die Woordelys alleen aangegee in die vorm met **ge-**, bv. **geïgnoreer, geïllumineer, geïllustreer,** hoewel daar ook, veral by alledaagse woorde soos **loseer, makeer, probeer, regeer, studeer, waardeer,** ens., vorme sonder **ge-** voorkom.

*Opm. a.* Waar **probeer** as selfstandige ww. gebruik word, soos in: Hy het daardie geneesmiddel nog nie **geprobeer** nie, kry dit dikwels 'n **ge-**. Waar **probeer,** soos **gaan, kom, sien,** saam met 'n ander ww. gebruik word, bv. Hy het **probeer verstaan,** hy het **gaan slaap,** hy het **kom kyk,** hy het die man **sien val,** word gewoonlik geen voorvoegsel **ge-** geskryf nie.

*Opm. b.* Wanneer sulke verlede deelwoorde as byvoeglike naamwoorde voor selfstandige naamwoorde gebruik word, kry ons alleen vorme met **ge-: geïllumineerde plate, geïllustreerde blaaie, gewaardeerde hulp.**

*Opm. c.* Enkele tweelettergrepige werkwoorde wat nie op **-eer** eindig nie en wat die hoofklem op die tweede lettergreep kry, het soms ook vorme van die verlede deelwoord sonder **ge-**, maar word in die Woordelys alleen met **ge-** aangegee. Ons het hier werkwoorde van die tipe **baklei, baljaar, galop, kapok, kasty**; in die Woordelys word bv. alleen gegee **gebaklei, gebaljaar,** ens., maar **het baklei, het baljaar,** ens., word eweneens erken.

2. Waar daar verskil in uitspraak is, is eweneens daarna gestreef om die aantal wisselvorme sover moontlik te verminder. Wanneer 'n woord in die algemeen beskaafde taal egter meer as een uitspraak het, word dit gewoonlik in die spelling weerspieël. Daarom moet hierby 'n ruim aantal (veral werkwoordelike) wisselvorme behou word, bv. **eienaardig** of **eigenaardig, neëntig** of **negentig, opbrengs** of **opbrings, raad, rade** of **raat, rate** (met verskil van betekenis), **saad, sade** of **saat, sate** (sonder verskil van betekenis), **wenkbrou** of **winkbrou,** ens. (Kyk verdere voorbeelde, veral van werkwoordelike wisselvorme, in I, 1. aan die slot van die **Eerste Grondbeginsel**.)

*Opm.* Waar verskil van betekenis optree, soos by **raad, rade** teenoor **raat, rate,** het ons met doeblette te doen (kyk daar).

3. Daar is enkele tipes wisselvorme wat in die besonder die aandag verdien.

i. Daar is enkele woorde met of sonder 'n **d** of 'n **t** aan die end van hulle enkelvoudsvorme, bv. **ag** of **agt, krip** of **kript, maag** of **maagd, sis** of **sist, tak** of **takt.** Meervoudsvorme, afleidings en samestellings hiervan kan eweneens wissel, bv. **ags** of **agte, agste** of **agtste, agtuur** of **aguur; maagde** en **maagdelik** maar **maagskap; takloos** of **taktloos, takvol** of **taktvol,** ens.

ii. Daar is enkele samestellings met of sonder 'n **t** na 'n voorafgaande **s,** bv. **borsrok** of **borstrok, koshuis** of **kosthuis, meesal** of **meestal.**

iii. Die verbinding **ts** wissel soms af met **s,** soms met verskil van betekenis (kyk hieroor by doeblette), bv. **groos** naas **groots, koes** naas **koets** (ww.), **kwes** naas **kwets.** Ons skrywe **kwesbaar** naas **kwetsbaar,** maar nei **kwetsend, kwetsing** of **kwetsuur.**

iv. Daar is wisselvorme met of sonder 'n **n** na 'n voorafgaande swak beklemtoonde **e,** bv. **geweteloos** naas **gewetenloos, meedoëloos** naas **meedoënloos.** Soms volg op die **n** nog 'n **s,** bv. **leweloos** naas **lewensloos.**

*Opm.* By die spelling van sommige **n**-lose vorme word 'n koppelteken uit die aard van die saak noodsaaklik, bv. **buite-egtelik** naas **buitenegtelik, ewe-eens** naas **eweneens** (kyk by Koppeltekens).

v. Woorde met die agtervoegsels **-(e)lik** en **-(e)ling** toon soms 'n wisseling van **f/w,** bv. **respektieflik** naas **respektiewelik; sterfling** naas **sterweling, swerfling** naas **swerweling.**

vi. Woordvorme soos **boerebeskuit** naas **boerbeskuit, boerevrou** naas **boervrou, boerewors** naas **boerwors,** ens., is meestal wisselvorme sonder

meer, maar daar kan by ander dergelike vorme verskil van betekenis wees, bv. tussen **lippetaal** en **liptaal** (kyk by Doeblette).

vii. Wisselvorme soos **jong** naas **jonk** en **lang** naas **lank** hang daarvan af of hulle attributief of predikatief gebruik word, bv. **Jong** seuns is **jonk; Lang** pale is **lank.**

4. Wanneer selfstandige woorde tot voor- of agtervoegsels verbleek, kry ons 'n wisseling van sg. vol en swak vorme. As daar tussen sodanige vorme geen verskil van uitspraak is nie, maar bloot van spelling, dan het ons alleen met dubbelspellinge te doen (kyk by II, 1 hierbo). Ons het egter 'n wisseling van vol en swak vorme, nie in dieselfde woorde nie, maar in verskillende woorde wat òf die vol òf die swak vorm toon. Die volgende tipes kan hier genoem word:

i. Waar die voorsetsel-voorvoegsel **by-** in die uitspraak verswak tot **be-**, word dit ook so geskrywe, bv. **bedags, besonder, besonderheid, besonders, betyds.** Ons spel egter **byvoorbeeld,** hoewel dit sowel met **be-** as met **by-** uitgespreek word.

ii. In verband met die wisselvorme **-(e)lyk(s)/-(e)lik(s)** is die verswakte vorme (veral as suiwer agtervoegsels) die reël, bv. **dergelik, heimlik, waarlik; jaarliks, maandeliks**; die vol vorme **-(e)lyk(s)** word egter geskrywe in **desgelyks, insgelyks, soortgelyk.**

iii. Die vol vorm **-ryk** is die reël, bv. **heilryk, kleurryk, kunsryk, liefderyk, omvangryk, roemryk, vindingryk;** die (tot agtervoegsel) verswakte vorm **-rik** word egter geskrywe in **belangrik.**

5. Sekere wisselvorme by bepaalde agtervoegsels, meervouds- en verkleiningsuitgange verdien weer besondere aandag. Ons noem die volgende:

i. Die agtervoegsels **-(e)lik(s), -(e)ling(s), -(e)loos, -(e)nis** en **-(e)rig** kom soms in wisselvorme met en sonder 'n swak beklemtoonde **e** voor. Met die oog op die onvastheid van die betrokke vorme moet daar in die spelling 'n mate van vryheid toegelaat word. By wyse van leiding ten opsigte hiervan word in die Woordelys alleen die vorme opgeneem wat as norm beskou word.

a. **-(e)lik(s):**

(1) Na die volgende medeklinkers is die norm **-lik(s)**, nl. **f, g, k, l, m, n, p, r, s** en **t**, bv. **erflik, lieflik, onbeskryflik; bedrieglik, byvoeglik, eenpariglik; kerklik, maklik, uitdruklik; adellik, onmiddellik, ydellik; heimlik, naamlik, taamlik; fatsoenlik, manlik, onversoenlik; begryplik, onherroeplik, wetenskaplik; eerlik, liederlik, ridderlik; afgryslik, dwaaslik, wyslik; besmetlik, soortlik, wetlik.**

*Opm.* Oor wisselvorme wat nie aan die norm beantwoord nie, bv. **gesamentlik** naas **gesamelik, hoofdelik, hopelik, respektiewelik** naas **respektieflik,** moet die Woordelys geraadpleeg word.

(2) Na klinkers en tweeklanke is die norm ook **-lik(s)**, bv. **aanskoulik, skielik, vrolik.**

*Opm.* (i) Soos by die voorafgaande is hier ook enkele wisselvorme wat nie aan die norm beantwoord nie, bv. **afskuwelik, gruwelik, vryelik** naas **vrylik.**

*Opm.* (ii) Woorde wat op 'n swak beklemtoonde **e** uitgaan, kry alleen skynbaar die agtervoegsel in die vorm **-elik(s)**, maar in werklikheid net **-lik(s)** na die woorduitgang, bv. **berispelik, redelik, skadelik.**

(3) By woorde wat op 'n **d** uitgaan, is die norm **-elik(s)**, bv. **dadelik, maandeliks, woordelik** (maar **wêreldlik**).

(4) By woorde (meer bepaald s.nwe. en b.nwe.) wat op **f, g, k, p** en **s** uitgaan en wat verboë vorme met die uitgang **-te** het, is die agtervoegsel normaalweg **-(t)elik(s)**, bv. **onbeskoftelik, skriftelik; geregtelik, hartstogtelik; bedektelik, striktelik; amptelik, stiptelik; feestelik, gewestelik.**

b. **-(e)ling(s):**

(1) Na klinkers en die meeste medeklinkers is die norm **-eling(s)**, bv. **banneling, mondeling(s), vlugteling.**

*Opm.* (i) Oor wisselvorme wat nie aan die norm beantwoord nie, bv. **doopling** naas **dopeling, suigling** naas **suigeling; drieling, liefling, tweeling, wêreldling,** moet die Woordelys geraadpleeg word.

*Opm.* (ii) Woorde wat op 'n swak beklemtoonde **e** uitgaan, kry alleen skynbaar die agtervoegsel in die vorm **-eling(s)**, maar in werklikheid net **-ling(s)** na die woorduitgang, bv. **boeteling, eersteling, ellendeling** — vandaar wisselvorme na gelang van aansluiting by werkwoordelike wisselvorme met of sonder 'n swak beklemtoonde **e** aan die end, bv. **sterfling** naas **sterweling, swerfling** naas **swerweling.**

(2) Na **r** is die norm egter reëlmatig **-ling**, bv. **huurling, ouderling, sonderling, vierling.**

c. **-(e)loos:**

(1) Die norm na die medeklinkers **l, m, n** en **r** is **-loos**, bv. **doelloos, gevoelloos, willoos; liggaamloos, naamloos, vormloos; maanloos, pynloos, toonloos; eerloos, kleurloos, moederloos.**

*Opm.* (i) In Afrikaans word selde onderskei tussen wisselvorme met en sonder **e**, bv. tussen **naamloos** en **nameloos, werkloos** en **werkeloos.**

*Opm.* (ii) Woorde wat op 'n swak beklemtoonde **e** uitgaan, kry alleen skynbaar die agtervoegsel in die vorm **-eloos**, maar in werklikheid net **-loos** na die woorduitgang, bv. **eindeloos, geweteloos** (naas **gewetenloos**), **liefdeloos, skadeloos.**

(2) Na **d** is die norm **-eloos**, bv. **goddeloos, tydeloos, woordeloos.**

*Opm.* (i) Enkele vorme met en sonder **e** is besig om tot doeblette te ontwikkel, bv. **godloos** („sonder God") en **goddeloos** („ondeund, stout"), **grondloos** („sonder grond") en **grondeloos** („bodemloos, oneindig").

*Opm.* (ii) Ook hier is daar enkele vorme wat van die norm afwyk, bv. **baardloos** naas **baardeloos, bloedloos, windloos.**

(3) By woorde (meer bepaald s.nwe. en b.nwe.) wat op **g**, **p** en **s** uitgaan en wat verboë vorme met die uitgang **-te** het, is die agtervoegsel normaalweg **-(t)eloos**, bv. **vrugteloos; ampteloos; lusteloos.**

*Opm.* Hoewel o.a. **hoop** en **hulp** nie verboë vorme op **-te** het nie, kry hulle tog **-eloos: hulpeloos** en **hopeloos.**

(4) Origens val die woorde met die agtervoegsel **-(e)loos** in twee moeilik te onderskeie groepe uiteen, nl.—

(i) met **-loos**, bv. **beweegloos** naas **bewegingloos, geslag(s)loos, naatloos, rookloos, slaaploos;**

(ii) met **-eloos**, bv. **belangeloos, besluiteloos, roekeloos, troueloos** (maar **argloos** naas **argeloos**).

d. **-(e)nis:**

(1) Na **r** is die norm **-nis**, bv. **bekommernis, deernis, steurnis** naas **stoornis.**

*Opm.* Woorde wat op 'n swak beklemtoonde **e** uitgaan, kry alleen skynbaar die agtervoegsel in die vorm **-enis**, maar in werklikheid net **-nis** na die woorduitgang, bv. **gestaltenis, getuienis.**

(2) Na **f** kry ons by sommige woorde net **-nis** en by ander **-enis** en **-nis**, bv.

(i) **begrafnis, droefnis, laafnis;**

(ii) **erfenis** of **erfnis, vergiffenis** of **vergifnis.**

(3) Na die meeste ander klanke en klankverbindinge is die norm **-enis**, bv. **beeltenis, betekenis, belydenis, vermoeienis** (maar **vuilnis**).

e. **-(e)rig:**

(1) Na die meeste klanke en klankverbindinge is die norm **-erig**, bv. **bangerig, bewerig, bulterig, dooierig, kouerig, krullerig, winderig.**

(2) Na **l, m** en **ng**, voorafgegaan deur 'n swak beklemtoonde klinker, is die norm egter **-rig**, bv. **korrelrig, kreukelrig; kortasemrig, wasemrig; doringrig, teringrig, toiingrig** naas **toienrig.**

*Opm.* Na **lm** en **rm** kry ons soms **-rig**, soms **-erig**, soms altwee, bv. **skelmrig/skelmerig, walmrig/walmerig, warmrig/warmerig.**

ii. By woorde op **-(e)ling/-(l)ing** het ons in die meervoud

a. soms net **-e: aankomelinge, ballinge, drenkelinge;**

b. soms net **-s: affêrings, blindings, senings;** en

c. soms **-e** en **-s: beskawinge** of **beskawings, samestellinge** of **samestellings, vergaderinge** of **vergaderings.**

iii. Verkleiningsvorme van woorde met die agtervoegsels **-(e)ling/-(l)ing** het gewoonlik **-kie**, bv. **koninkie, laninkie, wandelinkie, woninkie**, maar in die geval van persoonsname staan daar teenoor **-kie** 'n groot meerderheid met **-etjie**, bv. **afstammelingetjie, huurlingetjie, leerlingetjie.**

iv. Van vreemde naas Afrikaanse meervoudsuitgange kry ons veral

a. **-a** naas **-ums** by 'n beperkte aantal woorde: **laboratoria** naas **laboratoriums, musea** naas **museums, sentra** naas **sentrums;**

b. **-i** naas **-usse** by 'n eweneens beperkte aantal woorde: **daktili** naas **daktilusse, hippopotami** naas **hippopotamusse, papiri** naas **papirusse;** en

c. **-(i)ci** naas **-(i)kusse** by 'n veel uitgebreider groep: **botanici** naas **botanikusse, fisici** naas **fisikusse, musici** naas **musikusse, politici** naas **politikusse,** ens.

v. By die spelling van die name van sekere skeikundige verbindingstipes erken ons wisselvorme ten opsigte van die volgende agtervoegsels:

a. **-ied** (mv. **-iede)** naas **-ide** (mv. **-ides): aldehied, aldehiede** naas **aldehide, aldehides; oksied, oksiede** naas **okside, oksides,** ens.; en

b. **-ien** (mv. **-iene)** naas **-ine** (mv. **-ines): amien, amiene** naas **amine, amines; proteïen, proteïene** naas **proteïne, proteïnes; vitamien, vitamiene** naas **vitamine, vitamines,** ens.

*Opm.* (i) In die Woordelys word geen meervoudsvorme van bogenoemde twee tipes aangegee nie.

(ii) Wanneer by dergelike woorde b.nwe. bestaan, is die uitgange onderskeidelik net **-ied** (verboë: **-iede)** en **-ien** (verboë: **-iene).** Oor deeltekens hierby kyk by VI (Deeltekens).

## IV. DOEBLETTE

Die spelling van doeblette (d.w.s. wisselvorme met verskil van betekenis) word onderskei volgens hulle betekenis en uitspraak. Of bepaalde woordvorme by wisselvorme dan wel by doeblette ingedeel moet word, is soms moeilik te beoordeel: dikwels staan hulle op die skeidingslyn en is die oorgang nog nie heeltemal voltrek nie.

Wat as blote wisselvorme beskou word, word in die Woordelys saam aangegee (en desvereis volgens die alfabetiese volgorde herhaal); wat daarenteë as doeblette beskou word, verskyn afsonderlik.

Miskien kan volstaan word met na voorbeelde te verwys wat reeds in voorgaande paragrawe genoem is en daarby 'n lysie van min of meer tipiese gevalle te voeg, **terwyl betekenisverskille met behulp van die Woordelys en/of 'n woordeboek vasgestel kan word.**

1. Oor **ambag** naas **amp, dadelik** naas **dalk, immers** naas **mos,** kyk I, 3; oor **raad, rade** naas **raat, rate,** kyk III, 2; oor **groos** naas **groots** en **kwes** naas **kwets,** kyk III, 3, iii; en oor **lippetaal** naas **liptaal,** kyk III, 3, vi.

2. Hierby kom verder die volgende doeblette wat deur skuins strepies van mekaar geskei word (daar is baie meer): **aardig/arig, blaadjie/bladjie, bodem/boom, bra/braaf, dekadensie/dikkedensie, dokter/doktor, dubbeltjie/duwweltjie, gereelde/gereëlde, harslag/hartslag, kompanie/kompanjie, lid (lede)/lit (litte), mankoliek/melancholies, opgaaf/opgawe, polonaise/polonys, prakseer/praktiseer, rand (rande)/rant (rante), reebok/ribbok, rekognisie/rekonie, skenk/skink, stad (stede)/stat (statte), tabak/twak.**

## V. SKEIDING VAN WOORDDELE BY SKRYF

Dit gebeur meermale dat 'n woord aan die einde van 'n geskrewe, getikte of gedrukte reël êrens afgebreek moet word, 'n koppelteken kry en op die volgende reël voltooi word. Die punt in die woord waar in sulke gevalle afgebreek moet word, hang in die eerste plek van die toevallige lengte van die reël af, maar die woord mag nie volkome willekeurig afgebreek word nie: die skeiding moet òf (A) volgens betekenisvolle dele òf (B) volgens lettergrepe geskied. Ons probeer gewoonlik om volgens (A) te skei, maar daar is baie gevalle waar volgens (B) afgebreek word.

(A) *Betekenisvolle dele*

Die beste skeiding is dié in betekenisvolle dele. Ons skei altyd volgens betekenisvolle dele in die volgende gevalle:

(a) tussen woorde of stamme: **brand-klok, voet-stappe, uit-gewoed, oop-trek, uit-drukking, volks-raad, hemps-mou, woon-huis, nooiens-van, kinder-kamer;**

(b) tussen 'n voorvoegsel of woordelement en 'n woord (of 'n stam): **be-loop, be-weeg, bio-chemie, des-organiseer, dis-krediet, ge-loop, ge-wag, her-haal, her-inner, re-aksie, ver-sterk, ver-ower, trans-port, foto-graaf, sub-ordinasie;**

(c) tussen 'n woord (of 'n stam) en een van die volgende agtervoegsels: **-aard, -aardig, -agtig, -baar, -dom, -gewyse, -heid, -jie, -lik, -liks, -ling, -lings, -loos, -ment, -nis, -pie, -saam, -sel, -skap, -ster, -te, -teit, -tjie,** bv. **laf-aard, eien-aardig, dief-agtig, betrou-baar, ryk-dom, traps-gewyse, vry-heid, hout-jie, lat-jie, vrou-lik, jaar-liks, drie-ling, beurte-lings, mou-loos, dreige-ment, ontstelte-nis, boom-pie, herberg-saam, blou-sel, reken-skap, tik-ster, nou-te, nasionali-teit, hou-tjie, pyl-tjie, rolle-tjie.**

(B) *Lettergrepe*

In alle ander gevalle word geskei volgens klankdele, gewoonlik genoem lettergrepe.

In talle gevalle kan ons maklik hoor en sien waar een lettergreep eindig en die volgende begin, bv. **kom-bers, an-nek-seer, goe-wer-neur, de-par-te-men-te-le.**

Ongelukkig is die grense nie by alle woorde maklik te bepaal nie, en die spelling kan ons somtyds ook verwar; daarom word hier enkele wenke gegee wat die tradisie van ons skeiding volgens lettergrepe verduidelik:

(a) Waar net een medeklinkerletter tussen klinkers staan, gaan dit saam met die tweede of volgende lettergreep, d.w.s. die skeiding kom vóór die medeklinker, bv. **be-ker, e-pi-de-mie, hu-we-lik, te-le-foon, boe-re, hoe-de, goe-de-re, gro-ter, wre-der, o-ral, o-rent, boe-rin, sto-fie, pre-kie, kra-gie, soe-te-rig, vie-ring.**

(b) Waar twee medeklinkerletters tussen vokale staan, val die skeiding meestal tussen die twee, bv. **beder-we, def-tig, ek-samen, ob-jektief, argitek-tuur, ellen-dig, kris-tal.**

*(Let Wel:* Dit is altyd die geval by twee eenderse letters, bv. **interes-sant, rebel-leer, paraf-fien, debat-teer, bos-sie, kop-pie.)**

(i) Let op dat die skeiding altyd tussen **n** en **g** val, dus waar die letters twee klanke verteenwoordig soos in **in-genieur, in-gewande,** sowel as by gevalle waar die letters een klank verteenwoordig soos in **an-gel, en-gel, hon-ger, lan-ger, win-gerd.**

(ii) Let op dat **s** en **j** nie geskei word waar dit 'n enkele klank verteenwoordig nie, bv. **bol-sjewiek, bro-sjure, de-ta-sjement, ka-sjet, ma-sjien,** maar wel waar hulle aparte klanke voorstel, bv. **as-jas, dis-junktief.**

(iii) 'n Belangrike uitsondering op die gebruik om tussen twee medeklinkers te skei, is die geval waar die tweede letter **l** of **r** is en die klem daarna val, bv. **ba-klei, di-plomaat, hemo-globien, kamoe-fleer, a-chromaties, a-dresseer, de-kreet, fa-briek, fi-brositis, foto-grafies, hi-draat, ka-trol, neu-traal, para-frase, pa-trys, pro-gram, re-frein; ru-briek, tele-grafeer.**

(c) Waar drie of meer medeklinkers tussenin staan, val die skeiding dikwels na die eerste medeklinker, bv. **ak-trise, An-glisisme, an-tropoloog, kun-stig.**

*Opm.* (i) Daar is 'n sterk neiging om voor **str** en **skr** af te breek, bv. **ab-strak, demon-streer, kon-struksie, magi-straat; kon-skripsie, pre-skripsie.**

*Opm.* (ii) Waar die skeiding na die eerste medeklinker 'n onafrikaanse beginverbinding soos **pt, ts, sh, ds,** ens., sou lewer, skei ons volgens die natuurlike groepering in Afrikaans, bv. **amp-telik, art-seny, eks-hibisie, fond-se, herf-stig, punk-tuasie, simp-toom.**

(d) Onsekerheid ontstaan waar skrywers weifel tussen 'n skeiding volgens betekenis en 'n skeiding volgens klank wat verskillende resultate lewer. Ons vind dan twee moontlikhede, bv. **aart-appel: aar-tappel; a-gnosties: ag-nosties; eks-kuus: ek-skuus; eks-tremis: ek-stremis; eks-pedisie: ek-spedisie; eks-periment: ek-speriment; trans-aksie: tran-saksie; trans-port: tran-sport; voort-aan: voor-taan.** Albei maniere van skeiding is in sulke gevalle toelaatbaar.

(e) Waar klinkers en tweeklanke nie in dieselfde lettergreep staan nie, kom die skeiding tussen hulle: **dra-er, offisi-eel, Isra-el, o-ase, goi-ingsak, bei-aard, spoorwa-ens, spi-oen, nasi-onaal.** Die deeltekens toon soms aan waar afgebreek moet word: **re-ël, spie-ël, koe-ël, ko-ëffisi-ënt, rombo-ïed.**

**Let Wel**

Om aan die end van 'n reël woorde met toevallige skeiding te onderskei van woorde wat altyd met 'n koppelteken geskryf word, kan ons in e.g. geval die dubbele streep (=) gebruik en in lg. geval die gewone koppelteken (-).

## VI. DEELTEKENS

Deeltekens word gebruik:

1. om in Afrikaanse woorde lettergrepe te skei waar klinkers wat naas mekaar voorkom, een- of tweelettergrepig opgevat kan word (a) wanneer een van die dele nie 'n volle woord is nie, bv. **beërf, beïnvloed, geëet, geëien** (teenoor **toe-eien,** met koppelteken by verbinding met volle woord),

**bieër, ploeë, vlieër,** of (b) wanneer geeneen van die dele 'n volle woord is nie, bv. **beëdig, geleë, hoër, leër, spieël, vermoë;**

*Opm.* i. 'n Woord wat met 'n deelteken geskryf word, behou die deelteken wanneer dié woord in verdere afleidinge, samestellinge of fleksievorme voorkom, bv. **bedrieëry, beïnvloeding, geleëner, koeëllaer, leëroefening, vlieëry, weerspieël.**

*Opm.* ii. Die verbinding **ae** in eg Afrikaanse woorde, hetsy dit een- of tweelettergrepig uitgespreek word, kry geen deeltekens nie, bv. **behae, dae, hael, maer, plae** (mv. van **plaag**), **swael, swaer.**

*Opm.* iii. Verbindinge soos die volgende kry ook in eg Afrikaanse woorde geen deeltekens nie: **bearbei; beoog; eien; geuit** (teenoor **reünie**); **geyk, geyl, geys** (teenoor **geëis**).

*Opm.* iv. Ons skrywe **geleë** en **geneë**, maar **geleentheid** en **geneentheid; reël** en **gereël** (dus ook: 'n vooraf **gereëlde** ontvangs), maar **gereeld** (bv. **gereeld** êrens kom, 'n **gereelde** reënval); **vermoënd,** maar **moondheid.**

*Opm.* v. Na 'n klinker met 'n kappie kry die aanvangsklinker van 'n volgende lettergreep geen deeltekens nie: **lêer, rûe, sôe, wîe.**

2. om in woorde waarvan die dele van vreemde herkoms is, lettergrepe te skei waar klinkers wat naas mekaar voorkom, een- of tweelettergrepig opgevat kan word wanneer die eerste deel soms 'n volle en soms 'n nievolle woord is, bv. **alfaämilase, antiërosie, elektroösmose, fotoëlektron, gastroënteritis, hidroëlektries, kardiëktomie, koöperasie, mikroörganisme, ortoëpie, preëksistensie, reünie, serebroökulêr, sulfoürea, tetraämilose, tetraëder, uniëkwivalent,** ens.

*Opm.* i. Woorde van vreemde herkoms kry deeltekens by tweelettergrepigheid van **ae**, bv. **aërometer** teenoor **Caesarisme.** Hebreeuse name soos **Israel** kry egter geen deeltekens nie.

*Opm.* ii. Ons skrywe woorde soos **dieet, offisieel, prieel, subsidieer** sonder deeltekens, teenoor **diëte, offisiële, priële, subsidiëring.**

*Opm.* iii. By woorde wat in die enkelvoud op **-i** en **-ie** uitgaan en meervoudsvorme op 'n **-e** het, skryf ons onderskeidelik **-ië** en **-ieë**, bv. **alkali, alkalië; chemikalie, chemikalieë; genie, genieë; industrie, industrieë.**

*Opm.* iv. Kyk by VII oor geleentheids- en herhalingsvorme, hibridiese komposita en ander verbindinge.

## VII. KOPPELTEKENS

A. Met een of meer koppeltekens word geskrywe:

1. aardrykskundige name en afleidinge daarvan wat onderskeidinge van die volgende tipes behels, bv. **Agter-Indië, Voor-Indië; Noord-Holland, Suid-Amerika; Krugersdorp-Noord, Pretoria-Oos; Groot-Brittanje, Klein-Letaba; Waterval-Boven, Waterval-Onder; Brits-Oos-Afrika, Portugees-Wes-Afrika; Groot-Namalands, Klein-Asiaties;**

2. samestellinge en samekoppelinge van die volgende tipes: **boer-in-die-nag** (plantnaam), **kruidjie-roer-my-nie(t), luitenant-ter-see, piet-my-vrou, skout-by-nag, wag-'n-bietjie;**

*Opm.* In samestellinge en samekoppelinge van die volgende tipes is 'n koppelteken voor die slotwoord gebruiklik, maar nie gebiedend nie, mits die slotwoord net *nie los* geskryf word nie: **D.F.Malan-gebou, hou-jou-bek-wet, kruidjie-roer-my-nie-bos, laat-maar-loop-houding, piet-my-**

**vrou-voël, piet-tjou-tjou-roep, pond-vir-pond-stelsel, Van der Hum-likeur, wag-'n-bietjie-boom.**

3. samegestelde woorde waarvan die dele deur **en** verbind word, bv. **bek-en-klouseer, haak-en-steekbossie, olie-en-asynstel, sieps-en-braaiboud, wins-en-verliesrekening** (nie **wins- en verliesrekening** nie);

*Opm.* Ons skryf bv. **hout- en sinkhuise** vir twee soorte huise, nl. **houthuise** en **sinkhuise,** maar **hout-en-sinkhuise** vir huise wat van hout en sink gebou is.

4. tipes soos bv. **adjunk-minister, assistent-direkteur, generaal-majoor, kommandant-generaal, luitenant-kolonel, resident-ingenieur;**

5. koppelinge en verbindinge van die volgende tipes: **aspirant-kandidaat, balsem-kopiva, piet-tjou-tjou** (voëlnaam);

6. koppelinge van die tipe **dertiende-eeus** (teenoor **dertiende eeu);**

7. woorde wat met simbole of syfers verbind is, bv. **A-grootterts, B-mol, D-groep, 3-tonwa, Q-taal, Standerd VI-klas, X-strale;**

8. woorde saamgestel met **nie-, non-, ou(d)-** (in die betekenis „vroeër" of „gewese") en **vise-** vooraan en met **-hulle** agteraan, bv. **nie-blanke** (kyk ook XV oor hoofletters), **nie-nakoming, non-aktiwiteit, Ou(d)-Duits, oud-leerling, vise-voorsitter; pa-hulle, Piet-hulle;**

*Opm.* i. Ou verbindinge en samestellinge soos **nieteenstaande, nietemin** en **nonkonformis** word egter aanmekaar geskrywe.

*Opm.* ii. Geleentheidsvorminge met voorvoegsels van verskillende herkoms soos **a-, anti-, hiper-, pro-,** ens., word meestal met 'n koppelteken geskrywe, bv. **a-godsdienstig, anti-alles, anti-rooktablet, hiper-Afrikaans, pro-Russies.**

9. koppelinge met Latynse woordgroepe soos **ad hoc-komitee, bona fide-boer, ex gratia-betaling, ex officio-lid;**

10. redupliserende formasies, samestellinge daarmee en afleidinge daarvan, bv. **fluit-fluit, nou-nou, staan-staan, woer-woer; dum-dumkoeël, tjou-tjoukonfyt; woer-woertjie,** asook by gedeeltelike herhalingsvorme van die tipe **eksie-perfeksie, ewwa-trewwa;**

*Opm.* i. In enkele gevalle van lg. soort word sonder 'n koppelteken geskrywe. bv. **haaihoei, sigsag.**

*Opm.* ii. In enkele gevalle van e.g. soort word ook geen koppelteken geskrywe nie, bv. **dirkdirkie, doemdoempie, klapklappertjie, tinktinkie, toktokkie.**

11. gekoppelde name van lande, stede, dorpe, tale, dialekte, taalperiodes en afleidings daarvan, bv. **Angel-Saksies, Fries-Frankies, Graaff-Reinet, Indo-Europees, Indo-Germaans, Maleis-Portugees, Nederlands-Afrikaans, Ou(d)-Germaans** (kyk ook by VII, 8. hierbo);

*Opm.* Ons skryf egter name van *tale* van die volgende tipe sonder koppelteken: **Hooghollands, Laagmaleis, Middelnederlands, Nedersaksies, Platduits.**

12. koppelinge van die volgende tipes: **Christelik-histories, Christelik-nasionaal, Rooms-Katoliek, sosiaal-demokraties;**

13. bepalinge van gesteldheid van die volgende tipes: **been-af, bek-af, hand-uit, nerf-af, raad-op.** Ons skrywe bv. **'n bek-af houding, 'n raad-op man;**

*Opm.* i. Waar sulke bepalinge egter rigting of tyd aandui, word hulle los van mekaar geskrywe, bv. **berg af, berg op, jaar in, jaar uit, pad langs, son op.**

*Opm.* ii. Kyk by XVI, insake **padlangs, sonop,** ens., in ander verband.

14. by 'n opeenhoping van klinkers in volle woorde (anders as by nie-volle woorde) wanneer aaneenskrywe die lees sou bemoeilik of misverstand kan veroorsaak, bv. **bebroeide-eiers** (plantnaam), **Drie-eenheid, Drie-enig, ganna-as, na-aap, see-eend, toe-eien, wa-as, wilde-eend** (teenoor **boarm, handearbeid);**

*Opm.* i. Oor wisselvorme, met of sonder koppelteken, kyk by III, 3, iv. *Opm.* So verder ook **duifeier** of **duiwe-eier,** ens.

*Opm.* ii. Soos by hierdie reël (14) word by hibridiese verbindinge (d.w.s. verbindinge van vreemde woorde of woordelemente met nie-vreemde woorde) by 'n opeenhoping van klinkers ook 'n koppelteken gebruik, bv. **dinamo-ontsteking, foto-ontwikkeling, outo-uitrusting, radio-opname** (teenoor **marineoffisier, radioaktief,** vgl. VI, 2).

15. waar die dele van 'n samegestelde woord deur tussenplasing van 'n b.nw. van mekaar geskei word, bv. **hoofbeampte,** maar **hoof- mediese beampte, langbeenspinnekop,** maar **langbeen- harige spinnekop, lospitperske,** maar **lospit- Bolandse perske, swartkopskaap,** maar **swartkop- Persiese skaap, wolgesiguil,** maar **wolgesig- ou uil;**

*Opm.* Let op dat daar 'n spasie na die koppelteken is.

16. by 'n aantal uitroepwoorde, bv. **h'n-'n, 'm-'m, 'n-'n, t-t-t** (naas **te-te-te).**

B. Een of meer koppeltekens *kan* gebruik word:

1. waar dubbelsinnigheid kan ontstaan, bv. **dop-ertjie, pronk-ertjie, ru-gare; sand-aal;**

*Opm.* Baie sulke woorde word tog dikwels aanmekaar geskryf, bv. **bokerf, bokooi,** ens.

2. by minder gebruiklike verbindinge en woorde wat deur hulle lengte die lees bemoeilik, bv. **Chicago-tentoonstelling, seekus-inboorlingstam, Skooleindsertifikaat-eksamen.**

*Opm. Hierby moet heelwat vryheid gelaat word, mits dergelike woorde nie los geskrywe word nie.* Kyk ook *Opm.* by VII, 2 en 3, en *Opm.* ii by VII, 8.

## VIII. AFKAPPINGSTEKENS

Die afkappingsteken word gebruik:

1. by die meervouds- en verkleiningsvorme van die name van die letters en van selfstandige naamwoorde (met inbegrip van eiename) op **-i, -o, -u** en

beklemtoonde **-a: a's — a'tjie; m'e** of **m's — m'etjie; Nigrini's, okapi's — Nigrini'tjie, okapi'tjie; foto's, Hugo's — foto'tjie, Hugo'tjie; balju's, parvenu's — balju'tjie, parvenu'tjie; karba's, ma's — karba'tjie, ma'tjie;**

*Opm.* i. Ons skryf **peetpa's, skoonpa's, stiefpa's** (en dergelike komposita met **ma)** soos **ma's** en **pa's,** maar **oumas, oupas, oumatjie, oupatjie.**

*Opm.* ii. **Ma'tjie, matjie** en **maatjie** is dus onderskeidelik die verkleiningsvorme van **ma, mat** en **maat.**

2. by die meervoudsvorme en verkleiningsvorme van persoonsname wat op 'n **-e, -s** of **-z** uitgaan wat in die enkelvoud nie uitgespreek word nie: **Terblanche'e/Terblanche'ie; Cilliers's/Cilliers'tjie, De Villiers's/De Villiers'tjie, Du Plessis's/Du Plessis'tjie, Du Preez's/Du Preez'tjie, Marais's/Marais'tjie,** teenoor **Du Toits/Du Toitjie, Rouxs/Rouxtjie, Wichts/Wichtjie;**

*Opm.* Die meervouds- en verkleiningsvorme van persoonsname op beklemtoonde **-é** kry **-s** en **-tjie** onderskeidelik: **Cronjés, Fouchés, Naudés — Cronjétjie, Fouchétjie, Naudétjie.**

3. by enkele uitroepwoorde, bv. **b'r, h'n-'n, 'm, 'm-'m, 'n, 'n-'n;**

4. by verswakte vorme, bv. **daar's** (naas **daar is), g'n** (naas **geen), hy't** (naas **hy het), 'n** (as onbepaalde lidwoord teenoor die woord **een), s'n** (naas **syn/syne), 't (as 't ware** of **hy is aan 't oes);**

5. in die verskuns waar (om ritmiese of ander redes) soms vorme met sg. elisie soos **berisp'lik** en **wiss'lende** i.p.v. onderskeidelik **berispelik** en **wisselende** verkies word.

## IX. KAPPIES

Die kappie word in 'n aantal gevalle gebruik om die besondere aard van 'n klinker aan te dui:

1. Dit dui, op enkele uitsonderings na, alleen in oop lettergrepe die besondere lang **e** aan in Afrikaanse woorde soos: **bêre** (ww.), **bêrendlangasem, blêr** (klanknabootsend), **êe** (naas **eg** — ww.), **êrens, gorê** (naas **gora** en **gorra), hê, kêrel, kês, kwêvoël, lê, nêrens, sê, skêr** (met die oog op eenvormigheid met die spelling van die meervoudsvorm met die klinker in 'n oop lettergreep — **skêre), têre** (naas **terg** of **terge), wê, wêreld,** maar word origens nie in geslote lettergrepe in gevalle soos **kers, perd, pers** (kleur), **stert, ver, vers** (bv. in **verskalf), werd,** ens., gebruik nie.

*Opm.* Vir die gebruik van **ê** sowel in geslote as in oop lettergrepe in woorde van vreemde herkoms, kyk by XIV, 4, iv. en viii.

2. Dit dui in oop lettergrepe in Afrikaanse woorde besondere tipes **i, o** en **u** aan: **wîe** (naas **wigge); ietermagô** (naas **ietermago** of **ietermagog), môre** (naas **more), sôe** (naas **sogge), sôre** (naas **sorg** of **sorge), trôe** (naas **trogge); brûe** of **brûens** (naas **brugge), rûe** of **rûens** (naas **rugge of ruggens).**

## X. AKSENTTEKENS

1. Die gravis word gebruik in gevalle soos **ampère, appèl** (nie in **appelleer** nie), **crèche, dè, èn . . . èn, nè, nòg . . . nòg, òf . . . òf.**

2. Die akuut word gebruik in gevalle soos **attaché, attachée, cliché, défaitis(me), dépêche, dié** (aanw. vnw.), **négligé.**

3. In alle ander gevalle word, as iemand 'n aksentteken *wil* gebruik, die akuut gebruik, en wel, as daar twee klinkertekens in dieselfde lettergreep is, meestal op altwee, bv. **móét, ongelóóflik,** ens.
As een van die twee **i** is, kom die aksentteken op die ander klinkerteken, bv. **diéts, héilig, lúi.**

*Opm.* Soms word daar met behulp van aksenttekens tussen woordpare met verskil van beklemtoning en betekenis onderskei, soos tussen **appel** (sonder aksentteken) en **appèl,** maar in bv. **gesel (gesels)** en **gesel (geselle), kopie (kopies)** en **kopie (kopieë)** is dit nie gebruiklik nie.

## XI. KLINKERS EN TWEEKLANKE

Die meeste klinkertekens word soms enkel, soms dubbel geskrywe.

1. In oop lettergrepe word die klinkertekens **a, o** en **u** gewoonlik nie dubbel geskrywe nie:

   i. in binnelettergrepe: **bane, mate, trane** teenoor **baan, maat, traan; bore, lote, slote** teenoor **boor, loot, sloot; bure, mure, ure** teenoor **buur, muur, uur;**

   ii. in eindlettergrepe: **karba, ma, pa; buro, duo, foto; balju, ru, slu.**

   *Opm.* Die klinkerteken word egter verdubbel —
   a. in die spelling van superlatiewe soos **ruuste, skuuste, sluuste,** en
   b. in die spelling van name soos **Karoo, Prinsloo, Vosloo.**

2. Die **e** word soos die **a, o** en **u** behandel:

   i. in oop binnelettergrepe: **bene, oorsese, tering** teenoor **been, oorsee, teer;** maar
   ii. in oop eindlettergrepe word daar onderskei tussen dubbel geskrewe **ee** soos in **see** en **tee** teenoor enkel geskrywe **e** soos in **se** en **te.**

*Opm.* a. Die dubbel geskrewe **e** van oop eindlettergrepe (soos in **gee, onomatopee, see, tree, trogee, twee, vee)** word behou:

(1) in samestellings en verkleiningsvorme: **seekat, tweeloopgeweer; seetjie, treetjie;**

(2) in afleidings en samestellende afleidings: **senuweeagtig, tweede, tweeheid, tweeling, weedom; deemoedig, meewarig.**

*Opm.* b. Die dubbel geskrewe **e** van sodanige oop eindlettergrepe word egter nie behou nie:

(1) in buigings- en afleidingsvorme voor 'n swak beklemtoonde **e: breër, onomatopeë, seë, treë, trogeë, tweë** (nie **tweeë,** ens., nie); **geër, tweërlei, veër** (nie **veeër,** ens., nie);

(2) voor die agtervoegsel **-ies: onomatopeïes, trogeïes,** (nie **trogeeïes,** ens., nie).

*Opm.* c. (1) Die dubbel geskrewe **a, e** en **o** van geslote eindlettergrepe in eiename word in die oop lettergrepe van die meervouds- en verkleiningsvorme behou: **Maas, Maase; Schoonees, Schooneese; Roos, Roose, Roosie.**

(2) Die dubbel geskrewe **o** van oop eindlettergrepe in eiename word in die geslote eindlettergrepe behou en kry geen afkappingstekens nie: **Prinsloo, Prinsloos.**

3. Oor **ê** kyk by IX, 1. en by XIV, 4, iv. en viii.

4. Ten opsigte van die klinker **e** of **i** voor **ng** en **nk** word die woorde in twee klasse ingedeel in ooreenstemming met wat beskou word as die gebruiklikste uitspraak, nl.:

i. woorde met **e: eng, meng, skenk** („gee"), **wenk** (s.nw.), ens., en

ii. woorde met **i: bring, dink, hings, skink** („uitgooi"), **wink** (ww. — „teken gee met die hand"), ens.

*Opm.* a. Soms word onderskei na gelang van die ouderdom van die betrokke woorde: **denkbeeld** teenoor **dinkwerk.**

*Opm.* b. 'n Enkele keer is die skeiding nie moontlik geag nie en word derhalwe wisselvorme gegee: **opbrengs** of **opbrings, wenkbrou** of **winkbrou** (kyk by III, 2).

5. Om historiese en kulturele redes (kyk by I, 2. — **Tweede Grondbeginsel)** behou ons, net soos in Nederlands, **ei** naas **y** (Ndl. **ij),** hoewel ons, ewe min as die Nederlander, verskil in uitspraak maak tussen die twee: **lei, steil, wei** teenoor **ly, styl, wy.**

*Opm.* i. Soms het ons **ee** naas **ei,** met of sonder verskil van betekenis: **bleek, teken, vlees** naas **bleik, teiken, vleis.**

*Opm.* ii. Ons het **ee** naas **y** in **op streek/stryk, van streek/stryk (af)** en in dergelike uitdrukkings met die betrokke woord.

*Opm.* iii. Oor **be-/by-** kyk by III, 4, i. en oor die agtervoegsels **-(e)lik(s), -(e)ling(s), -(e)loos, -(e)nis** en **-(e)rig** kyk by III, 5, i.

6. Die **i**-klank word soms as **i** en soms as **ie** geskryf en kom in woorde voor wat ons in twee hoofklasse (i. en ii.) kan indeel:

i. Woorde van nie-klassieke herkoms, d.w.s. Nederlands-Afrikaanse woorde, waarby ontlenings aan tale soos Engels, verskillende Oosterse tale (met inbegrip van Maleis-Portugees) en die inboorlingtale van Suid-Afrika gereken word, m.a.w. woorde met 'n Nederlands-Afrikaanse spellingtradisie; en

ii. woorde van klassieke (Griekse of Latynse) herkoms of aan die Romaanse tale (veral Frans en Italiaans) ontleen, d.w.s. woorde met 'n min of meer internasionale spellingtradisie.

**Klas** i. In woorde van nie-klassieke herkoms word die **i**-klank orals deur **ie** voorgestel, onverskillig of die lettergreep oop of geslote is (in Nederlands-Afrikaanse woorde): **bietjie, geskiedenis, ieder, iegelik, iemand, iewers, niemand, niewers; iets, riet, verniet;** (uit Engels:) **krieket,**

**piekniek, pienk;** (uit Oosterse tale:) **kierang** (naas **kurang**), **mielie, piekel, piering;** (uit Suid-Afrikaanse inboorlingtale:) **bietou, impie, kierie, mopanie, oorbietjie, tamboekie.**

**Klas** ii. In woorde van klassieke herkoms word die **i**-klank in oop begin- en binnelettergrepe deur **i** voorgestel: **ideaal, idee, idille, titel; albino, artikel, corrigenda.**
Hierby dien egter op die volgende gelet te word:

a. In geslote lettergrepe en in oop eindlettergrepe word (op enkele uitsonderings na — kyk die opmerkings) die **i**-klank ook by hierdie klas in Afrikaans voorgestel deur **ie: anoniem, flottielje, parasiet, plesier, tragies; bagasie, formasie, monopolie, nasie, profesie, professie, unie, utopie.**

*Opm.* By 'n groot groep woorde het ons dus **i** in die voorlaaste lettergreep ooreenkomstig 6, ii. hierbo en **ie** in die laaste lettergreep ooreenkomstig 6, ii. a.: **familie, kondisie, notisie, polisie,** ens.

b. By verbuiging en afleiding met Afrikaanse agtervoegsels soos **-er, -erig, -ig** word die **ie** van die geslote lettergreep in die oop lettergreep behou: **anonieme, masjiene, parasiete, tragiese; subtieler, tragieser; petieterig; plesierig.**

c. By afleiding met uitgange van vreemde herkoms, soos **-eer, -erie, -is, -iteit, -ities, -itisme** word die **ie** van die geslote in die oop lettergreep vervang deur **i: masjineer; masjinerie; masjinis; naïwiteit; parasities; parasitisme.**

*Opm.* (1) In 'n beperkte aantal woorde word die **i**-klank in 'n geslote lettergreep deur **i** voorgestel, bv. **derwisj, emir, fakir, himne, illustreer.**

*Opm.* (2) By 'n aantal woorde word die **i**-klank in 'n oop eindlettergreep deur **i** voorgestel, o.a. **alibi, alkali, bahuvrihi, hara-kiri, okapi, pari, rosaki, sandhi.** Hiertoe behoort ook meervoude op **-(i)ci** en op **-i: botanici, historici, musici; centumviri, confetti, daktili, hippopotami, macaroni, papiri, solidi, spaghetti, vermicelli.**

iii. Oor **î, ô** en **û** kyk by IX, 2.

## XII. MEDEKLINKERS

1. Waar **b** en **d** in verboë vorme, soos **ribbe, winde,** gehoor word, maar in die onverboë vorme as **p** en **t** uitgespreek word, skrywe ons ter wille van die gelykvormigheid **b** en **d** in die onverboë vorme: **rib, wind.** As **p** en **t** daarenteë in die verboë vorme gehoor word, word hulle om dieselfde rede ook in die onverboë vorme geskrywe: **krap, krappe; krip, krippe; stat, statte.**

*Opm.* i. In **kwaad** word **d** geskrywe met die oog op gelykvormigheid met die verboë vorm in **die kwade dag,** en andersyds **kwater** (met 'n **t**), omdat **kwader** nie as vergrotende trap voorkom nie, terwyl die vorme in **hemp** en **hemde** so ver uitmekaar lê dat in die een geval met 'n **p** en in die ander geval met 'n **d** in stryd met die beginsel van gelykvormigheid gespel moet word.

*Opm.* ii. Oor wisselvorme met **d/t**, bv. **saad, sade/saat, sate**, kyk by III, 2.; en oor doeblette met **d/t**, bv. **raad, rade/raat, rate**, kyk by III, 2, *Opm.* en IV, 1.

2. Op die end van Afrikaanse woorde word nie geskrywe nie:

i. **d** of **t** na **f, g** en **s: bedroef, beleef, drif, hoof; bedug, benodig, besorg, bevoeg; bedees, bewus, gerus;**

*Opm.* Waar **d** of **t** egter in verboë vorme en afleidings te voorskyn kom, word hulle wel geskrywe: **bedroefde, bedroefdheid, beleefde, drifte, driftig, hoofde, hoofdelik; bedugtheid, benodigdheid, besorgde, besorgdheid, bevoegde, bevoegdheid; bedeesde, bedeesdheid, bewuste, bewustheid, geruste, gerustheid.**

ii. **t** na **k** of **p: bedek, bedruk, direk; gestreep, ongerep, stip.**

*Opm.* a. Waar **t** egter in verboë vorme en afleidings te voorskyn kom, word dit wel geskrywe: **bedekte, bedektelik, bedrukte, bedruktheid, direkte; gestreepte, ongerepte, ongereptheid, stipte, stiptelik, stiptheid.**

*Opm.* b. Oor wisselvorme met of sonder **d** of **t** by 'n klein aantal woorde en by samestellings en afleidings daarvan kyk by III, 3, i.

3. Hoewel **d** soms in die uitspraak met 'n voorafgaande **l, n** of **r** geassimileer word, word dit tog geskrywe: **helder, kelder, solder; eenders, hinder, hoender, kinders; daardie, hierdie, perde.**

4. i. Verlede deelwoorde het, behoudens gevalle wat onder (ii) hieronder behandel word, g'n **-d** op die end nie, behalwe waar die grondwoord reeds op 'n **-d** uitgaan: **die skape word getel; die huis word verander; almal het gestem; hulle het ons genooi** teenoor **sy lewe is gered; die oorlog het gewoed; die pad is verbreed** (die laaste drietal almal met slot-**d** in die grondwoord).

ii. Die verlede deelwoorde van werkwoorde op **-l, -m, -n, -ng, -r,** 'n klinker of 'n tweeklank kry in bepaalde gebruiksgevalle dikwels 'n **d**, bv. **hy is nie vandag goed gestem(d) nie; die onderwyser is nie juis baie bemin(d) nie; die geselskap was gisteraand weer erg gemeng(d); die dame was netjies geklee(d); die vrugte lê gesaai(d) onder die bome; die vee staan versprei(d) onder die bome.**

**Let Wel.** Naas hierdie deelwoorde wat met wisselvorme voorkom, is daar b.nwe. (dikwels ook bywoordelik gebruik) wat verband hou met of na die voorbeeld gevorm is van die verl. dwe. van wwe. wat op **-l, -m, -n, -r,** 'n klinker of 'n tweeklank uitgaan, en wat slegs met 'n slot-**d** voorkom, bv. **bedaard, bejaard, benard, benoud, bepaald, bereid, beroemd, beroerd, berooid, gediend, gehuud, gemaniëreerd, gereeld, getroud, gewend, gewild, gewoond, ongedeerd, ongegeneerd, verbeurd, verbouereerd, verkeerd, vermaard, vervaard, verwaand.**

iii. a. Woorde wat op **-l, -m, -n, -ng, -r,** 'n klinker of 'n tweeklank uitgaan, kry **-de**, bv. **bestelde, verhaspelde; ontruimde, verlamde; bemande, verdunde; gemengde, verlangde; begeerde, gekeperde; beboude, gehude, geoliede, gewyde, vernieude.**

*Opm.* Sommige woorde van die voorgaande tipe kom in die onverboë, predikatiewe posisie soms met en soms sonder 'n **d** aan die end

voor. Die Woordelys gee sodanige vorme as volg aan: **bedwelm, -de,** of **bedwelmd, -e.**

b. Woorde wat op **b** en **d** uitgaan, onmiddellik voorafgegaan deur 'n kort klinker, kry ook **-de,** bv. **geribde, geskubde; bekladde, ingebedde.**

*Opm.* Wanneer die **d** voorafgegaan word deur 'n lang klinker, **ie** of **oe** of deur **l, n** of **r,** kry die verboë vorme alleen skynbaar die uitgang **-de,** maar in werklikheid net **-e** na die slot-**d** van die woord, bv. **verbrede; bespiede; bebloede; vermelde; bevriende; geharde.**

c. Woorde wat op **k, p** en **t** uitgaan, kry die uitgang **-te,** bv. **bedekte, geykte; verlepte, versuipte;** (na 'n kort klinker) **besmette, verhitte.**

*Opm.* Wanneer die **t** voorafgegaan word deur 'n lang klinker of tweeklank of deur **ie** of **oe,** kry die verboë vorme alleen skynbaar die uitgang **-te,** maar in werklikheid net **-e** na die slot-**t,** bv. **vergrote; gesoute; afgegiete; besproete.**

d. By woorde wat op **f, g** en **s** uitgaan, is die posisie ingewikkelder, want hulle kan **-de** of **-te** kry. Om praktiese redes moet hulle liewer apart behandel word.

(1) In woorde op **f** of **g,** onmiddellik voorafgegaan deur 'n kort klinker, word in die reël **-te** geskrywe, bv. **gesifte, gestrafte, verdofte, vermufte; gevlegte, ingeligte** (teenoor **ingelegde**), **verdigte, verwagte.**

(2) In feitlik alle ander gevalle van woorde op **f** of **g** word in die reël **-de** geskrywe, bv. **begaafde, gestyfde, verliefde, bedroefde, gewelfde, gekerfde; gedroogde, gebuigde, verheugde, geploegde, beledigde** (teenoor **ingeligte**), **gebelgde, besorgde.**

(3) In woorde op **s,** onmiddellik voorafgegaan deur 'n kort klinker of deur **k, l, r** of **t,** skryf ons in die reël **-te,** bv. **besliste, gepaste; verhekste, verviakste; verengelste, vervalste; beheerste, vermorste; gesplitste, verduitste.**

(4) In woorde op **s,** onmiddellik voorafgegaan deur 'n lang klinker of tweeklank en deur **oe** of **n,** is die posisie onvas, bv. **verbaasde, verglaasde** teenoor **verhaaste, verplaaste; bedeesde, gevreesde** teenoor **vereuropeeste; geliefkoosde, verwaarloosde** teenoor **getrooste; bereisde, verysde** teenoor **vereiste; vergruisde, verguisde** teenoor **gekruiste; gekroesde, verfoesde** teenoor **verroeste; begrensde, geveinsde** teenoor **gewenste.**

*Opm.* Afgeleide vorme kan soms hulp bied. So wys **troosteloos** en **vertroosting** bv. op **vertrooste,** terwyl **liefkosing** en **verwaarlosing** op **geliefkoosde** en **verwaarloosde** heenwys.

Waar daar twyfel bestaan, kan die Woordelys soms hulp bied.

5. Om redes in XI, 5. genoem, skrywe ons aan die begin van woorde **f** of **v** (kyk ook by I, 2.—**Tweede Grondbeginsel**): **fee, fier, fonds** teenoor **vee, vier, vonds.**

6. Die **g** stel in Afrikaans verskillende klanke voor, o.a.

i. die **g** aan die begin en end van woorde: **gaan, goed, guur; bog, dag, nag;**

ii. die **g** na **r: berge** (mv.), **morge, sorge** (s.nw. en ww.), **terge;**

iii. die **g** (geskrywe **gg**) tussen 'n kort beklemtoonde klinker en 'n swak beklemtoonde **e: brugge, egge, rugge, sogge, trogge** (soos by ii. en in die uitspraak van sommige mense by **dage, oge** en ook by **negende, negentien, negentig,** hoewel sommige mense hierdie telwoorde vandag met die **g** van i. hierbo uitspreek).

*Opm.* Oor die **g** by woorde van vreemde herkoms kyk by XIV, 5, iii.

7. Oor wisselvorme en doeblette met die wisseling **s/ts** kyk by III, 3, iii. en ook by IV, 1.

8. Die verdubbeling van medeklinkers vereis besondere aandag.

i. a. 'n Medeklinker word in Afrikaanse woorde dubbel geskrywe wanneer dit tussen 'n kort, beklemtoonde klinker en 'n volgende klinker staan: **makker** (teenoor **maker), stowwe** (teenoor **stowe).**

*Opm.* Die reël geld nie vir tweeklanke of vir **i/ie** en **oe** nie: **gaipe; dieper, tipe; sproete.**

b. Wanneer die voorafgaande klinker daarenteë wel kort is, maar nie die hoofklem dra nie, word die medeklinker nie verdubbel nie: **heerlike, middele, monnike.**

*Opm.* (1) Na 'n kort, onbeklemtoonde **a** en **o** word die slotmedeklinker van die simpleks altyd in fleksievorme verdubbel: **gammatte, landskappe; biskoppe, eiendomme, boikotte.**

*Opm.* (2) Na 'n kort, onbeklemtoonde **a, e, i, o** en **u** word 'n slot-**s** van die simpleks altyd in fleksievorme verdubbel: **atlasse, judasse; kermesse; irisse, kermisse; eposse; bonusse, sinusse.**

ii. In die geval van woorde van vreemde herkoms word sover moontlik die Ndl. spelling as rigsnoer gevolg ten opsigte van die verdubbeling van medeklinkers: **baseer, interessant, klassikaal, papegaai, paraffien, passeer,** ens.

iii. Waar die Ndl. spelvorme weens vormverskille, onbekendheid van die woorde, of om watter rede ook al, weinig leiding kan gee, daar handhaaf ons die Afrikaanse spellingtradisie en skrywe ons:

a. met 'n dubbele medeklinker: **bobbejaan, frikkadel, likkewaan, pikkewyn,** en

b. met 'n enkele medeklinker: **tameletjie, tarentaal, tasal.**

iv. Afgeleide woorde wat, sover dit Afrikaans betref, verband hou met woorde op 'n medeklinker, voorafgegaan deur 'n kort, beklemtoonde klinker (behalwe dié in die *Opm.* by 8, i. a. genoem), kry 'n dubbele medeklinker: **adresseer, appelleer, banketteer, bivakkeer, blokkeer, briketteer, debatteer, galoppeer, Japannees, kanonneer, kanonnier, kasseer, kassier, liasseer, modelleer, pardonneer, parketteer, rebelleer, skrobbeer, skrobbering, Soedannees, stoffeer** (teenoor **paragrafeer), tabelleer, Tibettaans, tiranniseer.**

*Opm.* a. Die **n** word nooit na **oe** verdubbel nie: **fatsoeneer, harpoeneer, pensioeneer, spioeneer, visioenêr.**

*Opm.* b. Afgeleide woorde wat, sover dit Afrikaans betref, nie verband hou met woorde op **-n** nie, kry ook 'n enkele **n: fraksioneer, funksioneel, funksioneer, impressionisme, petisionaris, reaksionêr, revolusionêr** of **rewolusionêr, stasioneer.**

v. Ons skrywe ss:

a. in die superlatief van 'n positief op **-s: boosste, dwaasste, fluksste, snaaksste;**

b. wanneer in samestellinge die eerste deel op s uitgaan en die tweede met s begin: **grassaad, missinjaal, toetssteen** teenoor **gewetenstryd** (naas **gewetestryd), lewenskets, meisieskool, regeringsaak.**

*Opm.* a. Ons skryf egter **seuns-en-meisieskool** (een skool), **seuns- en meisieskole** (verskillende skole).

*Opm.* b. Oor **ss** in woorde soos **adolessensie** kyk by XIV, 5, x.

## XIII. MEERVOUDSVORME

1. Die vraag omtrent die gebruiklike meervoudsvorme is 'n aangeleentheid wat eerder tuis hoort in 'n grammatika as by spelreëls en in 'n woordelys, wat alleen op spellinggebied leiding wil gee. Waar ons dit egter nodig geag het, het ons die betrokke vorme in die Woordelys aangegee.
Dit is miskien nie onvanpas om hier ook enkele van ons reëls in verband met bepaalde soorte gevalle saam te vat nie.

i. Oor meervoude wat met **afkappingstekens** geskrywe word, kyk by VIII, 1 en 2.
ii. Oor meervoude wat met **deeltekens** geskrywe word, kyk by VI, 1, *Opm.* iv.
iii. Oor meervoude wat met **kappies** geskrywe word, kyk by IX, 2.
iv. Oor meervoude op **-(i)ci** naas **-(i)kusse,** kyk by III, 5, iv. c.
v. Oor meervoude op **-i** naas **-usse,** kyk by III, 5, iv. b.
vi. Oor meervoude op **-e** en/of **-s,** kyk by III, 5, ii.
vii. Oor meervoude op **-ums** naas **-a,** kyk by III, 5, iv. a.

2. Dan het ons nog die volgende gevalle:

i. By alle persoonsname wat nie met afkappingstekens geskryf word nie, skryf ons **-e** of **-s,** al na die geval: **Buyse, De Vriese, Hauptfleische, Maase, Roose, Scholtze, Schooneese; Bothas, Coetzees, De la Reys, Du Toits, Fouchés, Marees, Prinsloos, Rouxs,** ens.

ii. By woordkoppelinge by samegestelde titels wat 'n rangsverhouding in 'n rangstelsel aandui sonder vermelding van die ampshoedanigheid waarin die rang beklee word en waarby een van die dele 'n bepaling van die ander is, verbuig die laaste deel by meervoudsvorming: **generaal-majoors, sersant-majoors; luitenant-generaals, luitenant-kolonels.**

*Opm.* By die eerste twee voorbeelde bepaal die laaste deel die eerste, terwyl dit by die laaste twee voorbeelde net andersom is.

iii. By kopulatiewe samestellinge, naamlik by samestellinge waarby een deel nie die ander bepaal nie, maar waarby die begripsinhoud van die geheel die som van die dele is, kom die meervoudsuitgang eweneens

aan die einde van die laaste deel: **koning-keisers, koningin-regentesse, luitenant-betaalmeesters, offisier-veeartse, prins-gemale, sekretaris-penningmeesters, speurder-sersante, veldheer-filosowe.**

iv. By woordkoppelinge wat 'n ampshoedanigheid aandui en waarby altyd die laaste deel 'n bepaling van die eerste is, kry die eerste deel die meervoudsuitgang: **adjudante-generaal, goewerneurs-generaal, kommandante-generaal, kwartiermeesters-generaal, posmeesters-generaal.**

## XIV. WOORDE VAN VREEMDE HERKOMS

Woorde van vreemde herkoms word in drie klasse ingedeel:

1. Verafrikaanste woorde wat volgens die gewone Afrikaanse spelreëls geskrywe word;
2. woorde wat, sover moontlik, hulle vreemde spelvorm behou, en
3. 'n tussenklas wat volgens 'n vreemde en 'n Afrikaanse skryfwyse gespel word.

1. Met „verafrikaanste woorde" word woorde bedoel wat in gebruik, uitspraak, vorm of spelling nouliks van eg Afrikaanse woorde te onderskei is. Dit is woorde van allerlei herkoms wat volgens die gewone Afrikaanse spelreëls geskrywe word, bv. **aia, apteek, atjar, baie, basaar, blatjang, eksamen, frikkadel, ghienie, Griekwa, hendikep, impie, indoena, kaia, kamoefleer, karmenaadjie, kerrie, kiepersol, kierie, koejawel, konsensie, krieket, kwagga, likkewaan, maroela, mebos, mielie, moesie, mopanie, piekniek, pienk, piering, piesang, pikkewyn, ramkie, renoster, sarsie, tamaai, tameletjie, tarentaal, tollie,** ens.

2. Met „woorde wat, sover moontlik, hulle vreemde spelvorm behou", word woorde bedoel wat, indien verafrikaans, vir die oog vreemder sou lyk as in die „vreemde" spelvorm. So sou bv. **gharaas** of **gharaasj** vir die oog vreemder as **garage** lyk. In dié groep kom bv. **abattoir, air, bahuvrihi, canyon, casino, causerie, cliché, eschscholtzia, garage, genre, gentleman, patois, rugby, sandhi, ytterbium,** ens. (kyk veral by die woorde onder die letter C in die Woordelys).

3. Die tussenklas word op twee maniere gespel, volgens 'n vreemde sowel as 'n Afrikaanse skryfwyse. In hierdie klas het slegs enkele gevalle oorgebly, waarvan die volgende as voorbeelde kan dien: **cachet** of **kasjet, camouflage** of **kamoeflage, caprice** of **kaprise, corps** of **korps, restaurant** of **restourant, zero** of **sero.**

Afgesien van wat Afrikaans in die verlede aan nuwe woorde self gevorm of regstreeks aan sodanige woorde uit vreemde tale bygekry het, het 'n belangrike aanwins hom ongetwyfeld deur of langs die omweg van Nederlands bereik, of die nuwelinge nou al van Nederlandse, klassieke, Romaanse of Oosterse oorsprong is. Maar die tye het verander: vandag kry die Afrikaner in sy tweetalige land op die een of ander manier 'n aansienlike aantal vreemdelinge die eerste keer in 'n Engelse vorm onder die oë. Sommige vreemdelinge is en bly nog vreemd, maar ander het burgerreg verkry en is in uitspraak en spelling by die Afrikaanse klankstelsel aangepas. Hulle is in 'n belangrike mate toonaangewend ten opsigte van die verafrikaanste spelvorme van die sg. „vreemde" woorde wat hier ter sprake is, want ook in die Nederlandse ortografie kom baie woorde (veral klassieke en Romaanse) tans reeds in verdietste spelvorme

voor. Die besonderhede hieronder wil leiding gee slegs ten opsigte van 'n aantal karakteristieke verskynsels.

4. **Klinkers en Tweeklanke:** Ons gee die klanke soos hulle in die spelling van die sg. „vreemde" woorde weergegee en in Afrikaans behou of verafrikaans word:

i. **a:** Ons skryf, waar Eng. **a** het, na gelang van die uitspraak, **a** in **flanel(et)** naas **e** in **flennie, gelling, hendikep, hen(d)sop; e** naas **ei** in **resies** of **reisies,** en **ie** in **briek.**

ii. **-a:** Ons skryf **-a** nog as vreemde meervoudsuitgang naas verafrikaanste **-ums: sentra/sentrums;** kyk by III, 5, iv. a. en XIII, 1, vii.

iii. **ae:** Ons skryf **ae** in **Caesar, Israel,** ens., en **aë** bv. in **aërometer, heksaëder, tetraëder** en origens **e** waar o.a. Eng. of Frans of Lat., ens. soms **ae** het, in bv. **esteties, pedagoog, prefiks,** ens.

iv. **ai:** Ons skryf, waar o.a. Frans **ai** het, **ai** in o.a. **air, défaitis(me), flair; a** in o.a. **faljiet** en origens in geslote sowel as in oop lettergrepe **ê,** bv. in **affêre(s), militêr(e), populêr(e), relê(s),** ens.

*Opm.* By Afrikaanse woorde word **ê** slegs in enkele gevalle in 'n geslote lettergreep geskrywe (kyk IX, 1).

v. **au:** Ons skryf, waar o.a. Engels en Frans **au** het, soms **au** soos in **aubade, augur, faun, fauna.** Origens verafrikaans ons meestal tot **ou:** bv. **applous, ouditeur.** 'n Enkele maal skryf ons **a** soos in **agurkie** en **o** soos in **sosys.**

vi. **é(e):** Verskyn o.a. in **attaché, attachée** (vroulik), **défaitis, dépêche, négligé,** maar word gewoonlik verafrikaans tot **ee:** bv. **dinee, kafee, koepee,** ens.

vii. **è:** Verskyn nog in **appèl** (nie in **appelleer** nie), **crèche,** ens.

viii. **ê:** Dit gaan hier nie om die verafrikaansing van **ai** tot **ê** (iv. hierbo) nie, maar om die „vreemde" ê wat o.a. nog geskrywe word in: **crêpe-de-chine, dépêche,** ens.

ix. **eau:** Dit kom o.a. nog voor in **eau-de-cologne** en **niveau,** maar word origens, waar bv. Eng., Frans of Ndl. **eau** het, verafrikaans tot **o:** bv. **buro, kado, plato,** ens.

x. **i/ie:** Vir die behandeling hiervan by woorde wat nie van Nederlands-Afrikaanse herkoms is nie, kyk by XI, 6, ii. a. tot c.

xi. **-id(e)/-yde** en **-in(e):** Vir die behandeling van hierdie agtervoegsel by skeikundige terme, kyk by III, 5, v, a. en b. By gewone woorde, waar bv. Eng. of Ndl. **-ine** het, word dit verafrikaans tot **-ien:** bv. **kantien, masjien, paraffien,** ens. Minder „volks" is o.a. **dine, lawine, ruïne.**

xii. **ou:** Dit word o.a. nog geskrywe in **coulomb, courtisane,** maar origens word dit, waar bv. Eng. of Ndl., **ou** het, verafrikaans tot **oe:** bv. **joernaal, kamoefleer, koerant, koerasie, koevert,** ens.

xiii. **u:** Dit verteenwoordig verskillende klankwaardes en uitsprake en word geskrywe in woorde soos **dokument, instrument, monument, parvenu.** Met 'n ander klankwaarde verskyn dit 'n enkele maal in 'n geslote lettergreep: bv. **rugby,** maar meestal word dit verafrikaans tot **o:** bv. **bloekom, bokkie** (karretjie), **tonnel, trok,** ens. Met weer 'n ander klankwaarde word dit geskrywe in **Zulu** naas **Zoeloe,** en so verder: **Bantoe, Basoeto, indoena, maroela,** almal slegs met **oe.**

xiv. **y:** Bedoel word die klinker, nie die medeklinker nie. Dit word nog geskrywe in bv. **nylon, rayon, rugby, ytterbium, yttrium,** ens. Waar bv. Eng. **y** het, skrywe ons **i** in woorde soos **gimnasium, himne, sisteem,** ens., as **ie** in oop eindlettergrepe: bv. **bokkie** (karretjie), **ponie,** en as **ie** in geslote eindlettergrepe: bv. **anoniem, asiel,** maar met wisseling **i/ie** na gelang van die woordbou, bv. **anoniem/anonimiteit, sinoniem/sinonimiteit,** ens., teenoor **hiper** e.a.

5. **Medeklinkers:** Soos by die klinkers en tweeklanke sal hier ook weer net 'n aantal tipiese „verafrikaansings" in die spelling behandel word. Ons wys op die volgende:

i. **c:** Ons skryf, waar o.a. Eng., Frans en Lat. **c** het, 'n **c** in (a) bv. **causerie, centumviraat, corrigenda, curiosum; Renaissance, Renaissancis;** (b) in soortname wat nog aan 'n eienaam met 'n **C** verbind word: bv. **caledoniet, cayennepeper, cicerone, ciperwyn, curium** (teenoor **nikotien/nikotine, serium,** ens.); (c) in woorde met wisseling **c/k:** bv. **caprice** naas **kaprise,** en die meervoude op **-(i)ci** naas **-(i)kusse** (kyk by III, 5, iv, c. en XIII, 1, iv), asook by ander woorde met dubbelspellinge: **corps** of **korps** (kyk by II, 2). Origens word **k, s** of **tj** geskrywe, al na gelang van die uitspraak: bv. **kabaret, kafee, piekniek; sel, sentimeter, sentrum; tjellis, tjello.**

ii. **ch:** Ons skrywe **ch** in (a) soortname wat nog aan 'n eienaam verbind word wat met 'n **Ch-** geskrywe word: bv. **chauvinis, chilisalpeter;** (b) aan die begin van woorde van Griekse herkoms met 'n **ch** in Grieks (waar die uitspraak van **ch** onvas is en dit as **g** of as **k** uitgespreek word): bv. **chaos, chemie, chilias, chloor, chloroform, Christen, chronies, chronologies, chroom, chtonisoterm,** asook in afleidings en samestellinge waar die **ch** van sulke woorde binne die woord te staan kom: bv. **achilie, antichris, melancholies, outochtoon, sinchronies, sinchroniseer, sinchronisme, spirocheet,** maar **k** aan die begin van enkele sodanige woorde: bv. **kameleon, karakter, krisant, kroniek** en in die middel van **hipokonders** of **ipekonders,** van **mankoliek** en van **oker;** (c) woorde wat uit of deur Frans tot ons gekom het en wat soms 'n verafrikaanste spelling met **sj** daarnaas het: bv. **charade, charter, chartreuse, chirurg; cachet** of **kasjet.** Origens word **ch** verafrikaans tot **g(g), k, s, sj** of **tj,** al na gelang van die uitspraak: bv. **amfibraggies, argief, argipel, argitek, bragisefaal, eggo, kategismus; katkisasie; sampioen, sarsie; masjien, sjef, sjokola(de); tjek, tjoekie.**

iii. **g:** Dit het, sowel in woorde van vreemde herkoms as in Afrikaanse woorde (kyk by XII, 6), verskillende waardes en word o.a. ge-

skrywe in woorde soos **garage, genie, genre, gentleman,** ens., veral na **n: angelier, angora, ingenieur** en waar die **g** by dieselfde woord meer as een uitspraak het: bv. **korrigeer, regiment,** maar **loseer, losies,** ens., waar slegs een uitspraak voorkom. Aan die begin van die verafrikaanste spelling van woorde van vreemde herkoms word dit meestal as **gh** geskrywe: bv. **ghaap, ghantang, ghetto, ghnoe, gholf, ghries, ghrop,** ens. Die agtervoegsel **-age,** soos in bv. Frans en Ndl., word in verreweg die meeste gevalle met **s** geskrywe: **bagasie, koerasie, murasie, plantasie,** ens. In ander gevalle word **g(g),** al na gelang van die uitspraak, deur **k(k)** weergegee: **bakatel, bokkie** (karretjie).

iv. **gn:** Die verbinding **gn** kom voor in o.a. **gneis, gnoom, gnosties,** maar die **gn** soos in bv. Eng., of Frans, verskyn meestal as **nj: konjak, sinjaal, vinjet.** Doebletvorme kom voor: **kompanjie — kompanie, rekognisie — rekonie.**

v. **gu:** Die verbinding kom voor o.a. in **guajakol, guanielsuur, guerrilla, guillotine(er), guirlande, linguis(tiek), sanguinies,** maar word, waar bv. Eng. of Ndl., **gu** het, al na gelang van die uitspraak, dikwels verafrikaans tot **gh, ghw** of **k(k):** bv. **ghitaar** (naas **kitaar), ghwano** (naas **guano); koejawel, likkewaan.**

vi. **ll:** Ons skryf **ka(r)nallie, petallie** (naas **petalje), rapallie,** maar waar Fr. en Eng. **ll** het, word verafrikaans tot **lj,** bv. **briljant, medalje, miljoen,** ens.

vii. **ph:** Ons skryf, waar Eng. bv. **ph** het, feitlik oral **f:** bv. **difterie, filloksera, fisikus, fotografeer, ftisis, tifus,** ens. Werkwoorde op **-(f)eer,** soos **telegrafeer** e.a., hoort hier tuis; dié op **-(v)eer,** soos **motiveer** e.a., gaan terug op 'n wisseling **f/v,** waarby o.a. **graveer** hom aansluit.

*Opm.* As die ww. op **-eer** verband hou met 'n Afr. woord op **-ief,** skryf ons die ww. met 'n **v,** bv. **aktief — aktiveer, kursief — kursiveer, motief — motiveer,** ens.

viii. **qu:** Dit word nog geskrywe in eiename wat soortname geword het, bv. **quenseliet, quisling,** maar die **qu,** soos in bv. Eng. en Fr., word origens, al na gelang van die uitspraak, geskrywe as **k** of **kw:** bv. **kadriel, sonkieltjie, trankiel; kwitansie, kworum, kwota,** soms met wisseling **k/kw: antikiteit** of **antikwiteit, likied** of **likwied.**

ix. **rh:** Ons skryf feitlik oral waar bv. Eng., **rh** skrywe, **r,** bv. **rapsodie, renoster, retories, ritme, rumatiek.**

x. **sc:** Ons skrywe **sc** in bv. **ensceneer, escudo, Fascisme, scenario, scenografie, scudo,** maar origens, al na gelang van die uitspraak, **s** of **sk** waar Eng., Ndl., Fr., ens. **sc** het, bv. **konsensie, septer; arteriosklerose, diskonto, fresko, skeptikus, skriba, viskose.** Waar die uitspraak tussen klinkers **s** en nie **sk** is nie, skryf ons **ss:** bv. **adolessensie, dissipel, dissipline, fluoresseer, ossillator, ossilleer,** ens.

xi. **sch:** Ons skrywe **sch** nog in soortname wat met eiename met **Sch** verband hou, bv. **eschscholtzia, scheeliet,** maar origens **sk:** bv. **eskatologie, iskemie, iskias, skema, skisma, skolastiek.**

xii. **st:** Ons skrywe **st** nog in **sist** (naas **sis**) en **trust,** maar origens waar bv. Ndl., Eng. en Frans slot-**st** het, skrywe ons net **s** in bv. **bioplas, leukoplas,** ens.

xiii. **th:** Ons skrywe **th** nog in soortname wat met eiename met **Th** verband hou: bv. **thenardiet, thunbergien/thunbergine,** en verder oral **t: apteek, diftong, eties, matematies, metiel, ortodoks, teoretikus, termometer, tesis, tesourie.**

xiv. **tie:** Waar **tie** uitgespreek word, skryf ons dit, bv. **amnestie, digestie, indigestie, kwestieus, suggestie;** waar sie uitgespreek word, skryf ons dit, bv. **advertensie, aksie, essensie, kwessie, nasie, projeksie,** ens.

xv. **v:** Woorde van vreemde herkoms met 'n **v** kan uit die oogpunt van die Afrikaanse spelling in drie groepe ingedeel word:

a. woorde wat net met **v** gespel word, in die eerste plek dié met die klem op die klinker net na die **v:** bv. **devies, koevert, konvensie, provinsie, provisie, reserveer, universum,** ens. Met die oog op die eenvormigheidsbeginsel (I, 3) word afleidinge met 'n ander beklemtoning dan ook met **v** geskrywe: bv. **konvensioneel, provinsiaal, provisioneel, universeel, universiteit.** Hierby voeg nog ander woorde hulle: bv. **alluviaal, devalueer, ekwivalent, envelop, invalide, valensie, valuta;**

b. woorde met **v** of **w:** bv. **individu** of **indiwidu, evolusie** of **ewolusie, revolusie** of **rewolusie** en afleidinge hiervan;

c. woorde wat net met **w** gespel word: bv. **goewerneur, graweel, koejawel, reserwe, rewolwer, serwituut,** asook die agtervoegsel **-iwiteit.**

xvi. **x:** Die **x** word aan die begin van „vreemde" woorde geskrywe, ook waar dit in afleidings en samestellinge binne die woorde te staan kom: **xenograaf, xilofoon, xilose; euxantoon, fitoxantien/fitoxantine, piroxeen.** Origens word dit in die middel en aan die end van woorde verafrikaans tot **ks: aleksandryn, eksamen, eksaminandus, eksodus** („uittog"), **filloksera, laks, ouksiliêr.**

xvii. **y:** Die **y** word geskrywe in name wat met eiename met **Y** verband hou: **Yankee, youngbessie.** Verder skryf ons **j: flambojant, jaart, jen** (Japanse muntstuk).

xviii. **z:** Ons skryf **z** in soortname wat met eiename met **Z** verband hou: **zaratiet, zeppelin;** in klanknabootsinge: **zits, zoem,** en soms dubbelspelling **z/s: zero** of **sero,** maar alleen **senit.** Verder skryf ons meestal **s: masurka, susereiniteit,** ens.

## XV. HOOFLETTERS

Dit is moeilik om die gebruik van hoofletters onder reëls te bring, en *'n mate van vryheid* moet daarby gelaat word. Wat hier volg, wil alleen in breë trekke leiding gee, en verder kan die *Woordelys* geraadpleeg word. Die *Lys van Afkortings* kan leiding by die skryfwyse van die gebruiklikste afkortings en by baie titulatuurbenaminge gee, en die lys *Amptelike Plekname* weer by aardrykskundige eiename in ons land. Om praktiese redes word alleen die

allernoodsaaklikste gebruiksgevalle hieronder in 'n uiters beknopte vorm weergegee, en **gebruikers daarvan word versoek om te let op hoe daar geskrywe word, met of sonder hoofletters.**

**A. Persoonsname**

a. *Eerbiedsbenaminge* en *persoonsname* (d.w.s. voor-, familie- en byname en vaste bystellings daarby), asook samestellinge en afleidinge daarvan, word as volg geskrywe: **Heiland, Verlosser; Jan, Karel; Kaalkop van der Walt, Rooi Jan, Anna Jan, Piet Damplaas, Karel die Grote; Adams-, Evas- en Gamsgeslag; Calvinisme, Hertzogiet, Rembrandtiek,** maar: 'n **verlosser** van sy volk. (Oor plekname met persoonsname gevorm, kyk by C. d.)

b. By *persoonsname* met **de/du, la/le, van/van der,** ens., vooraan skrywe ons bv. **De la Rey** maar **Koos de la Rey; Du Preez** maar **Jan du Preez van Wyk; Van Riebeeck** maar **Jan van Riebeeck,** ens. (Vergelyk hiermee A. h. 1.)

c. Name van fabrikate, produkte, ens., na die *persoonsname* van die vervaardigers, ens., benoem, asook samestellinge en ander vorme daarvan, word geskrywe: **Ford, Hansard, Krupp; Fordmotor, Hansardverslag, Kruppkanon,** maar by verflouing van die verband: **bunsenlamp, dieselmotor, kardanas, kiek(ie), pinsbek, spykerbalsem,** ens. By verflouing van die verband word ook ander samestellinge en afleidinge so geskrywe, bv.: **klaaslouwbossie, vandermerwe(s)kruie, youngbessie; chauvinisme, masochisme, sadisme,** ens.

d. Name van *gesteentes* (na *persone* genoem) word soos ander gesteentename geskrywe, bv.: **lombardiet, oldhamiet, thomsoniet,** ens.

e. *Persoonsname* as wwe. gebruik of wwe. daarvan gevorm, word altyd as volg geskrywe: **boikot, markötter; macadamiseer, merceriseer,** ens.

f. *Personifikasies* word soos volg geskrywe: **Jan Rap, Jan Salie; Klaas Vakie, Klein Duimpie,** ens., maar as blote *soortname* soos volg: 'n **janrap/jansalie,** ens.

g. *Soortname* as *eiename* van partye, ens., gebruik, word (ook in samestellinge, ens.) geskrywe: **Arbeider** (lid van dié party) maar **arbeider** (werker); **Arbeiderslid, Arbeidersparty** maar **arbeidersbevolking, arbeiderswoning,** ens.

h. Die gebruiklike skryfwyse van *soortname* wat as *eiename* in aanspreekvorme, omgangs-, titulatuur- en verwantskapsbenaminge diens doen, kan as volg weergegee word:

1. Waar die betrokke persone se voor- of familiename nie volg nie, word (bv. in die aanhef van briewe) geskrywe: **Geagte Dominee/Generaal/Professor** maar: **Geagte dominee/generaal/professor De la Rey** (gewoonlik afgekort: **ds./genl./prof.** en in die adres: **Ds./Genl./Prof.**). So ook: **Geagte Mejuffrou/Meneer/Mevrou** maar **Geagte mej./mnr./mev. Botha — Liewe Boet/Sus/Moeder/Vader/Neef/Niggie/Oom/Tante** maar: **Liewe boet/neef/oom Jan, sus/nig/tant Sannie,** en aan die slot van briewe (waar die eienaam van die skrywer onderaan volg): Jou **boet/sus/neef/niggie,** ens. (Kyk verder by XVI, I., A., 1, i. b.)

2. By die voorafgaande sluit gebruiksgevalle aan (bv. by aanspreking, in dialoog of in verhaal, ens.) wat deur die volgende voorbeelde getipeer kan word: i. **Meneer die Speaker/Staatspresident/Voorsitter** maar: **'n/die speaker/staatspresident/voorsitter** word op 'n voorgeskrewe manier gekies; ii. **Sy Edele dr./mnr. Malan, Minister van Lande** of: **die Minister van Lande, Sy Edele dr./mnr. Malan** maar: **'n nuwe minister van Lande** moet nog benoem word; iii. **Pa,** Jannie se **pa** vra of **Pa** nie **Pa** se saag vir hom sal leen nie; Gister het **Ouma** vertrek, teenoor; Gister het my **ouma** vertrek; iv. **ma/pa Barnard;** v. **'n nôi Bosman.** (Kyk verder by XVI, I., A., 1, i. c.)

**B. Dier- en Plantname**

a. Die name van diere, insekte, visse, voëls, bome, plante, struike, ens., word in gewone taal geskrywe: **bees, bok, jakkals, leeu, mier, mot, muskiet, vlieg, geitjie, padda, slang, vis, duif, mossie, papegaai, vink; angelier, boontjie, pampoen, perske,** ens., selfs waar hulle met persoonsname (eiename of soortname) verband hou, bv.: **bêrendlangasem, janfiskaal, janfrederik, piet-my-vrou; dahlia, fuchsia** of **foksia, narsing,** ens. (Kyk verder by XVI, I., B., 1, i. a.)

b. 1. Wanneer huis- en troeteldiere, ens., *eiename* kry, word bv. geskrywe: **Kerneels** (kat), **Piet** (papegaai), **Poon** (perd), **Potberg** (os), **Wagter** (hond), **Witlies** (koei), ens.

2. So word *diere-eiename* ook in dieresprokies en dierverhale geskrywe: **Wolf** en **Jakkals** (teenoor: **'n wolf** en **'n jakkals)** en selfs **Baba/Mamma/Pappa Haas,** ens., (sonder lidwoord). (Vgl. A. h. 2.)

c. Die name van klasse, ordes, families, geslagte, rasse en stamme word geskrywe: **Fries, Friesbees; Dikhuidiges, Koudbloediges; Lelieagtiges, Roosagtiges.**

**C. Aardrykskundige Eiename**

Die begrip ‚aardrykskundige eiename' is so ruim dat die name van lande, provinsies, streke, plase, plekke, pleine, strate, berge, riviere, keerkringe, sterre, sterrebeelde, windrigtings, ens., almal daaronder kan ressorteer. Ons kan alleen enkele grepe uit die massa gegewens doen, en om praktiese redes is dit miskien die beste om ons hoofsaaklik by voorbeelde uit ons land te bepaal.

a. 1. Ons begin met die landnaam **Afrika.** (Oor verbindinge met **Noord-, Oos-,** ens., kyk by VII A. 1.)

2. So 'n landnaam vorm die uitgangspunt van samestellinge, afleidinge en samestellende afleidinge (wo. die name van volke en tale) soos: **Afrikabeeld, Afrikabeleid, Afrika-instituut; Afrikaan, Afrikaans, Afrikaner, Afrikaanstalig, Afrikanis,** ens., maar laat 'n moontlikheid vir naamwoordelike, byvoeglike en werkwoordelike vorme soos: **afrikaner** (blomsoort), **onafrikaans, verafrikaans** (vgl. verder bl. 12 : 8. *Opm.* ii.), ens.

So skryf ons bv. ook: die **Dietse** taalgroep; **Duits(land); Mosambiek; Port Natal** teenoor: iemand iets **diets** maak; **duiskoring; masbieker; portnatalboontjie.** So skrywe ons die ww. **duinkerk, ge-.**

b. I. By honderde plekname is dit vanselfsprekend om te skrywe: **Aasvoëlkrans/Akkerboom** teenoor: 'n/die **aasvoëlkrans/akkerboom,** ens.

2. By die volgende tipe is drie skryfwyses moontlik: **Grootfontein — Groot-Fonteinkloof** — 'n/die **groot fontein(kloof); Kleinbrak — Klein-Brakrivier** — 'n/die **klein brak(rivier)**, ens. (Kyk by VII. A. 1.)

Vergelyk hiermee komposita met telwoorde, bv.: **Eerstegeluk — Eerste Fabrieke — Eerste Laan** en: die **eerste geluk/fabrieke/laan.**

c. 1. Besondere aandag verdien *streekname* soos: **Bosveld, Hoëveld, Laeveld, Onderveld** in teenstelling met *soortname* soos: **bosveld, bossiesveld**, ens.

2. Ons skrywe: **aarde, maan** en **son**, maar: **Aarde, Maan** en **Son** wanneer hierdie name in astronomiese verband as eiename gebruik word.

3. Die name van die windrigtings word geskrywe: **noord, oos, suid, wes,** maar as name van bepaalde aardoppervlaktes: die **Ooste/Weste**; die **Nabye/Verre Ooste**, ens. So ook: **Noorderkeerkring** of **Kreefskeerkring, Suiderkeerkring** of **Steenbokskeerkring**, maar: die **keerkringe/trope**, ens.

d. Plekname wat persoonsname (voor- en/of familiename, met of sonder verbindingsklanke) behels, lewer uit die oogpunt van die skryfwyse (met of sonder hoofletter) o.a. die volgende besondere tipes op:

1. **De Lange — Delangesdrif; De la Rey — Delareyville;**
2. **Faure/Smith — Fauresmith; Roos/Senekal — Roossenekal; Graaff/Reinet — Graaff-Reinet; Schweizer/Reneke — Schweizer-Reneke;**
3. **Jan Kemp — Jan Kempdorp; Pieter Maritz — Pietermaritzburg;**
4. Voor- en familiename deur **se** met soortname verbind: **Frans se Kraal, Uys se Pos, Vermaak se Krans**, ens. (Kyk ook lys *Amptelike Plekname.*)

## D. Tydsbepalings

Name van die dae, kerklike en wêreldlike gedenkdae, maande, geskiedkundige gebeurtenisse en tydperke word as volg geskrywe: **Maandag, blou Maandag; Geloftedag, Gesinsdag, Goeie Vrydag, Hemelvaartsdag, Kersdag, Nuwejaarsdag** (maar: die **nuwe jaar), Republiekdag, Setlaarsdag; Eerste/Tweede Vryheidsoorlog, Swarte Rondgang; Goue Eeu, Lydensweek, Mesosoïkum**, die **Middeleeue/Oudheid, Middel-Steentydperk, Pleistoseen, Renaissance; Januarie, Meimaand**, ens., maar **feesdag, vakansietyd**, ens.

## E. Ideologieë

Name van besondere gelowe, leerstelsels, dink-, gedrags- en kunsrigtings, kortweg ideologieë, en van aanhangers daarvan wat in georganiseerde groepsverband optree, word as volg geskrywe: **Boeddhisme, Brahmanisme, Katolisisme, Mohammedanisme, Protestantisme, Soefisme; Caesarisme, Cartesianisme, Confucianisme, Daltonisme, Darwinisme, Stoïsisme; Barok, Romantiek** (maar: die **romantiek** van die geval); **Anglofobie, Russomanie; Anglofoob, Darwinis, Russofiel, Soenniet, Stoïsyn**, ens. (Kyk insake party-organisasie by A. g.)

## F. Georganiseerde Bedrywighede

Name van genootskappe, inrigtings, instellings, korporasies, liggame, maatskappye, organisasies, rade, staatsdepartemente, studievakke, verenigings, ens., word as volg geskrywe: **Afrikaanse Hoër Seunskool** (maar: 'n **hoër skool/hoërskool), Buro vir Sensus en Statistiek, Departement van**

**Onderwys, Kuns en Wetenskap, Huishoudkunde** (maar: 'n **huishoudskool**), **Geskiedenis** (maar: dit het 'n hele **geskiedenis**), **Noodhulpliga, Saambou, Skooleindsertifikaat-eksamen, Staatsbiblioteek** (maar: 'n **staatsondersteunde biblioteek**), **Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns** (maar: 'n **akademie vir wetenskap en kuns**), **Suid-Afrikaanse Weermag, Universiteit van Suid-Afrika** (ook: die **Universiteit** as hierdie inrigting bedoel word, maar 'n/die **universiteit** in die algemeen),**Yskor**, ens. (Afkortings en sg. settername i.v.m. dergelike benaminge is te vind in die *Lys van Afkortings*.)

G. **Publikasies**

Name van boeke, brosjures, koerante, tydskrifte en allerlei publikasies, asook van samestellinge en afleidinge daarvan, word as volg geskrywe: **Bybel, Die Berymde Psalms en Evangeliese Gesange, Droogte, Exodus, Nuwe Testament, Ou Testament, U Dienswillige Dienaar; Die Burger/ Transvaler/Vaderland/Volksblad; Die Brandwag/Huisgenoot, Huis en Haard; Bybelkenner, Huisgenootartikel, Psalmberyming, Volksbladleser; Bybels, Nieu-Testamenties, Ou-Testamenties**, ens.

H. **Ander Gebruike**

Hoofletters kan vir allerlei doeleindes (soms om stylredes) aangewend word. Ons noem slegs enkele gebruiksgevalle:

a. 'n Hoofletter is een van die middele om nadruk op 'n bepaalde woord te lê, bv.: 'n hoë dunk van sy eie **Ek**; dit noem hulle die **Lewe!**

b. In die opskrifte van koerantartikels en van uithangborde, ens., kan al die letters hoofletters wees, maar die gebruik varieer meestal na gelang van die woordsoorte en die lettergrootte.

c. In die opskrifte van memoranda en opstelle, asook in die titels van boeke, ens., is die gebruik onvas: soms kry net die eerste woord (behalwe die onbepaalde lidwoord, 'n syfer of simbool; kyk d. hieronder) 'n hoofletter; soms word net die vernaamste woorde so geskrywe, en soms (na gelang van die geval) almal.

d. Normaalweg kry die eerste woord van 'n sin of 'n opskrif 'n hoofletter, behalwe wanneer dit ingelei word deur

1. 'n verkorte woordvorm wat 'n afkappingsteken vooraan het; dan kry die daaropvolgende woord 'n hoofletter, behalwe in die geval 2 hieronder, waar die hoofletter nie gebruik word nie, en in die geval van die uitroepwoorde **'m, 'm-'m, 'n**, wat op die gewone manier geskryf word: **'n Bees slag; 'k Het hom; „'t" Staan vir „het"; 'tsy Hoog of laag;**

2. 'n syfer, simbool of ander teken: **10 motors is te min; .22-gewere te koop; 5-tonvragmotor in botsing;** $\alpha$**-deeltjies uitsend; p-hidrokinoon is 'n chemiese verbinding; [ə] is 'n fonetiese teken; x is 'n onbekende faktor; * verwys na 'n voetnoot.**

e. Die gebruik van hoofletters, al dan nie, speel 'n belangrike rol by afkortings. (Kyk die *Lys van Afkortings*.)

# XVI. DIE SKRYFWYSE VAN WOORDE—LOS OF VAS

In wat hier volg, is verskeie hulpmiddele aangewend om ruimte te bespaar en herhaling te voorkom. Skuins strepies tussen woorde skei variante. **Mis skiet/slaan** beteken bv. **mis skiet; mis slaan.** Woorde in gewone lettertipe tussen hakies het betrekking op woorde wat voor of na die betrokke woorde in 'n woordgroep kan voorkom, terwyl 'n betekenis of verduideliking kursief tussen hakies verskyn.

Ons het hier eintlik met *skryfwyse* eerder as met spelling te doen, want die spelling van woorde word nie daardeur geraak of hulle los of vas aan ander woorde geskrywe word nie. Ander tale, bv. Engels en Nederlands, het met verloop van tyd 'n *skryftradisie* geskep. Ondanks pogings tot reglementering is ook hulle skryfwyses nie vry van inkonsekwensies nie.

In Afrikaans is ons nog besig om so 'n skryftradisie te skep en gevolglik is die Afrikaansskrywende publiek soms onder die verkeerde indruk dat die Afrikaanse spelling te dikwels verander word. Die spellingwysigings was minimaal, maar dit was veral die aanmekaarskryf van woorde wat vir baie mense so moeilik was dat dit oral besondere aandag geniet het. Dit was noodsaaklik en dus goed. Maar dit het ongelukkig meegebring dat die indruk ontstaan het dat ons woorde meestal vas skryf. Daarom kan dit sy nut hê om daarop te wys dat ons in werklikheid *meestal los van mekaar* skrywe wat ons as aparte *woorde* herken.

## I. *Hoofsaaklik Tweeledige Verbindinge*

### A. MEESTAL LOS

*Die meeste soorte verbindinge word meestal los geskrywe.* Dit kan o.a. blyk uit wat hier onder Afdeling A volg.

1. *Met selfstandige naamwoorde vooraan*

i. *S.nw. + s.nw.,* bv.

a. Name en vanne, bv. **Anna Venter, Jan Louw, Stephanus Johannes Paulus Kruger.** Hierby kan ons o.a. die volgende voeg:

(1) Name en byname, bv. **Piet Kandidaat, Piet Koster;**
(2) Name en plaasname, bv. **Bartel Bovlei, Daantjie Damplaas;**
(3) Name van vroue met dié van hulle mans, of omgekeerd, bv. **Hester Arend, Sarie Koos; Piet Anna, Willie Helmien;**
(4) Name en apposisionele bepalings, bv. **Hendrik, Hertog (van . . . .), Hendrik, Keiser (van . . . .);**
(5) Personifikasies na die voorbeeld van die voriges, bv. **Jan Rap, Jan Salie, Jan Tuisbly, Klaas Vaak.** (Kyk verder bl. 52 oor *janrap,* ens.);
(6) Enkele verbindinge waarvan die eerste 'n verboë vorm het, bv. **(in) Gods naam, (om) Gods wil.** (Kyk bl. 51 oor *vas* geskrewe verbindinge.)

b. Aanspreekvorme of titels en eiename, bv. **administrateur Botha, baas/neef/oom Hennie, dokter Pienaar, dominee Lombaard, generaal Burger, kommandant Pieterse, landdros Viljoen, mejuffrou/mevrou Nel, meneer Basson, minister Grobbelaar, nig/nôi/tant Sannie, president Steyn, professor Jordaan, senator Brink, vriend Vermaak.**

c. Algemene benaminge gevolg deur spesifieke name, bv. **(die) berg Nebo, (die) distrik Stellenbosch, (die) dorp Senekal, (die) familie Daneel, (die) geval Smuts, (die) Hoërskool** (*of* **Hoër Skool) Langenhoven, (die) jaar nul, (die) klank a, (die) ministerie Jansen, (die) profeet Natan, (die) stad Pretoria, (die) woestyn Sinai, (die) woord „perske", wyk Mooirivier.**

d. Gewigs-, hoeveelheids-, maat- en omvangswoorde gevolg deur die woorde waarby hulle die gewig, ens., aangee, asook ander *soortgelyke* gevalle, bv. **('n) dosyn eiers, ('n) emmer water, ('n) gelling petrol, hopies sand, ('n) kelkie wyn, ('n groter) maat skoen, ('n) mud koring, ('n) myl pad, ('n dikker) nommer breinaald, ('n) ons wol, ('n) pak slae, ('n) pint olie, ('n) pond botter, ('n) sak sout, ('n) steen seep, ('n) swerm bye, ('n) teelepel asyn, ('n) treksel koffie, ('n) voet tou, ('n) week vakansie; berge moeilikhede, strepe skaduwee, trekke vee, trosse druiwe,** *ens.*

*Opm.* As die eerste s.nw. van dergelike gevalle herhaal en met 'n pouse gepraat word, word hulle los geskrywe, met 'n komma tussenin, bv. **dosyne, dosyne (eiers); emmers, emmers (water); gellings, gellings (petrol); hopies, hopies (sand).** (Kyk ook bl. 42.)

e. Woorde wat graad, kleur, kwaliteit, model, patroon, soort, tipe, vorm, ens., benoem by 'n volgende s.nw., bv. **('n beter) graad vleis, ('n ander) kleur hoed, (die beste) kwaliteit stof, ('n ou) model motor, ('n nuwerwetse) patroon jas, ('n) soort vis, ('n goeie) tipe spreker, ('n ander) vorm baadjie.**

f. 'n Reeks (twee of meer) s.nwe. (in die skrif deur kommas geskei en sonder bindwoorde tussenin), bv. **koring, meel, brood.**

g. Twee s.nwe. wat langs mekaar te staan kom, maar wat verskillende funksies in die sin het, bv. **(hy gee die) hond kos; (waarom kry die) seun slae?** ens.

ii. *S.nw.+ vnw.,* bv.

a. S.nwe. gevolg deur pers. vnwe., bv. **(toe die) dogter haar (kom kry), (toe die) seun hom (kom kry); (toe die) vissers hulle (kom kry),** ens.

b. S.nwe. gevolg deur (byvoeglik gebruikte) bes. vnwe., bv. **(die) kinders se (kamer); ma se (hoed); pa se (pyp),** ens.

c. S.nwe. gevolg deur (substantiwies gebruikte) bes. vnwe., bv. **(dit is die) kinders s'n; (dit is) ma s'n; (dit is) pa s'n,** ens.

d. S.nwe. gevolg deur betr. vnwe., bv. **('n) dame wat, mense wat, ('n) pa wat,** ens.

iii. *S.nw. + b.nw.*

As die b.nw. 'n predikatiewe bepaling by die s.nw. is, bv. **(as) botter sag (is); (as) brood warm (is); ('n) duim dik; (as 'n) mens oud (word),** ens., of as dit om die een of ander rede agter die s.nw. staan, bv. **aandele aangevra/toegeken/uitgereik; bepalings dienooreenkomstig; beslissings desbetreffend; bylaes aangeheg; (die) mense hier (rond); ('n) reëling dienaangaande; ('n) rekening voldaan; verwysings heen (en weer); ('n) voet hoog; (die) wêreld wyd (daarbo),** ens. (Vgl. bl. 42.)

iv. (a) *S.nw. + bw. (b.nw.)*

Soos by die voorgaande groep, maar met bwe. wat soms ook b.nwe. kan wees, bv. **(die) huis daar, ('n) myl ver, ('n) trek verder, ('n) week terug,** ens.

(b) *S.nw. + agtersetsels*

Die volgende tipe verbinding met bv. **af, in, op, toe, uit,** word na s.nwe. los geskrywe in bepalings van rigting in ruimte en tyd, bv. **berg af, berg op, huis toe, jaar in, jaar uit,** ens. (Kyk verder bl. 43.)

*Opm.* Waar **binnekant, buitekant, d(e)uskant, diékant, onderkant,** ens., as s.nwe. gebruik word, geld bostaande reël natuurlik ook, bv. **binnekant/buitekant toe,** ens.

v. *S.nw. + telw.*

Soos by die voorgaande twee groepe, bv. **(in die) jare dertig; ('n) perd duisend,** ens.

vi. *S.nwe. + ww.*

a. Die baie algemene sintaktiese volgorde s.nw. + ww., bv. **(hy laat) bome plant, pos haal, slote grawe, tande trek,** ens.

b. Van meer belang is dat die meeste min of meer *vasstaande* verbindinge van s.nwe. + wwe. tog *los* geskrywe word, bv. **anker gooi, dankie sê, dolos gooi, esse gooi, flikkers maak, gebooie opgee, kapsie maak, kennis maak, laer trek, lag kry, les opsê, mooiweer speel, noustrop trek, ouers vra, pak gee, pak kry, peet staan, peil trek, skewebek trek, slae gee, slae kry, sorg dra, spore maak, tennis speel, vrees aanja, wins maak,** ens.

*Opm.* **Die Taalkommissie wil nadruklik daarop wys dat hoewel die meeste verbindinge van hierdie soort (nl. vi van bl. 33) meestal los geskrywe word, baie van hulle soms vas geskrywe word, en dat dit nie moontlik is om nadere reëls hierby aan te gee nie. Die Taalkommissie is derhalwe van oordeel dat dit nie as 'n skryffout beskou moet word as mense hierby vas skrywe wat meestal los geskrywe word of los wat meestal vas geskrywe word nie.**

2. *Met lidwoorde vooraan*

Sodra die (bep. of die onbep.) lidw. gebruik word voor 'n ander woord, van watter woordsoort ook al, word die betrokke woord substantiwies (meestal in die sg. *selfnoemfunksie)* gebruik, met die gevolg dat feitlik net die verbinding lidw. + s.nw. moontlik is.

*Lidw. + s.nw.*

a. Die skryfwyse is op enkele uitsonderings na los, bv. **die lewe, 'n dag.**

b. Ou verboë vorme kom nog in geykte uitdrukkings voor, bv. **(om) den brode; (in) der minne; ('n kind) des doods.** 'n Ander ou vorm is: **(aan) 't oes/(aan) die oes** (vgl. **(as) 't ware,** by VIII, 3).

3. *Met telwoorde vooraan*

i. *Telw. + telw.*

a. Twee of meer hooftelwoorde wat nie as optelreeks gebruik word nie, word los geskrywe (met kommas), bv. **duisende, duisende (mense),**

**honderde, honderde (bome), twee, drie (mense), (sowat) sestig, sewentig, ('n dag of) vier, vyf.** (Vgl. ook bl. 43.)

b. **„Die Taalkommissie vind geen beslissende taalkundige oorweging vir 'n reëling van die skryfwyse van telwoorde nie.** Die Taalkommissie is derhalwe van oordeel dat dit nie as skryffout beskou moet word as sommige mense telwoorde los sou skrywe wat ander mense vas skrywe, of andersom nie."

ii. *Telw. + s.nw.*, bv.

a. 'n Bep. hooftelw. + 'n onverboë s.nw., bv. **drie tree, elf keer, sewe paar, twee myl,** ens.

b. 'n Bep. of onbep. hooftelw. + verboë s.nw., bv. **baie jare, drie eeue, duisende mense, honderde huise, (in) menige gevalle, sommige skrywers, soveel kere, talle male, vyf sintuie,** ens.

c. Hierby sluit aan bep. en onbep. rangtelw. + (dikwels onverboë) s.nwe., bv. **(die) eerste/tweede keer, (die) soveelste keer, (die) twintigste eeu,** ens.

d. Ten slotte enkele ou verboë vorme, bv. **(in) aller yl, (ter) elfder ure, (ten) ene male.** (Vgl. bl. 44.)

4. *Met byvoeglike naamwoorde vooraan*

i. ***B.nw. + b.nw.***

L.W. Hier dien vooraf opgemerk te word dat b.nw. en bw. dikwels nie alleen in vorm ooreenstem nie, maar ook in funksie moeilik te onderskei is.

a. In verbindinge soos: **goeie liewe (mense),** ens.

b. In bepaalde vorme van herhaling, deur kommas geskei, bv. **('n) lang, lang (tyd),** ens.

*Opm.* Afgesien van herhaling is daar gevalle wat 'n komma nodig het om verwarring te voorkom. So kan bv. **baie goeie** (mense) vir sommige lesers beteken „**mense** wat **baie goed** is" en vir ander lesers „**baie mense** wat goed is". In laasgenoemde geval verdien dit oorweging om duidelikheidshalwe te skrywe: **baie, goeie** (mense).

ii. ***B.nw. + s.nw.***

a. Voor s.nwe. word b.nwe. in die reël *los* geskrywe, bv. **blou Maandag, ('n) blou trein, ('n) dorsale vin, droë wyn, edele bedoelings, Franse kos, ('n) geel kleur, Goeie Vrydag, groen vrugte, klein dinge, ('n) koue wind, ('n) lang broek, mooi meisies, ovale gesig, plat klippe, rooi wyn, suur kwepers, vaal huise, vroeë vrugte, warm truie,** ens.

L.W. **Die Taalkommissie wil daarop wys dat, hoewel hierdie verbindinge in die reël los geskrywe word, in sommige gevalle wel vas geskrywe word, bv.** *langbroek, rooiwyn, ens.*, **en dat die Taalkommissie van oordeel is dat dit nie as 'n skryffout beskou moet word as mense enkele gevalle in hierdie groep (ii. a.) om betekenisoorwegings vas sou skrywe wat in die reël los geskrywe word nie.**

b. Dan is daar nog ou verboë vorme in geykte uitdrukkings, met of sonder voorafgaande voorsetsel, bv. **(van) ganser harte; (ter) geleëner tyd; (te) goeder trou; (op) heter daad; (ter) kwader ure; onverrigter sake; saliger gedagtenis,** ens.

5. *Met voornaamwoorde vooraan*

i. *Vnw. + vnw.*

a. Ons kry 'n pers. vnw. + 'n pers. vnw., bv. **(toe) ek my/ hy hom/ jy jou/ sy haar (kom kry); (toe) hulle hulle/ julle julle/ ons ons (kom kry).** (Vgl. 1. ii. a.)

b. 'n Pers. vnw. + 'n bes. vnw., bv. **(toe) ek my/ hy sy (boek gekry het), wie se (boek),** ens.

c. Hierby sluit aan die onbep. vnw. + die bes. vnw., bv. **iedereen se (werk),** ens.

d. Die pers. vnw. + die wederk. vnw., bv. **(toe) ons mekaar (gehelp het),** ens.

e. Vnw. + *self,* bv. (Ek het) **hom self** (gesien); (Gaan) **hy self** (of word iemand anders gestuur?); (Dis beter as) **jy self** (gaan). (Kyk bl. 45 oor *haarself, homself,* ens.)

ii. *Vnw. + s.nw.,* bv.

a. 'n Bes. vnw. + 'n s.nw., bv. **haar/hulle/jou/julle/my/ons/sy/u pa,** ens.

b. Die onbep. vnw. + s.nw., bv. **(in) elk/ieder geval,** ens.

c. Verder ook die aanw. vnw. + s.nwe., bv. **daardie/hierdie mense;** (wat moet 'n mens in) **dié geval** (doen?); (op) **sodanige wyse; sulke voorbeelde,** ens.

d. Ten slotte is daar ou verboë vorme van die aanw. vnw. + s.nw., bv. (met) **dien verstande;** (in) **dier voege,** ens.

6. *Met voorsetsels vooraan*

i. *Voors. + voors.*

Veral die voors. *tot* word dikwels deur nog 'n voors. gevolg, bv. **tot aan/by/langs/naas/onder/op/voor,** ens.

ii. *Voors. + s.nw.*

a. Voorsetsels word in die reël los van 'n volgende s.nw. geskrywe, bv. **aan kant/tafel, by magte, deur ervaring, met vreugde,** ens. So ook: **agter, bo, in, jeens, langs, naas, onder, oor, op, per, rondom, sonder, teen, van, vanweë, vir, voor, weens,** ens. Die volgende viertal verdien die aandag met die oog op ou verboë vorme wat meestal daarop volg:

(1) **te berde** (bring), **te gronde** (gaan);
(2) **ten dele, ten gevolge, ten tyde** (van);
(3) **ter aarde** (bestel), **ter wille** (van);
(I.v.m. (1), (2) en (3) kyk bl. 45).
(4) **tot siens, tot weersiens.**

b. Onvolt. deelwoordsvorme wat as voors. gebruik word, word altyd los geskrywe, ongeag die woordsoort wat op hulle volg, bv. **aangaande,**

**behoudens, gedurende, luidens,** ens. Dit geld ook van voors. saamgestel met **-kant,** bv. **binnekant, bokant, buitekant, onderkant, oorkant,** behalwe dat daar meestal 'n lidw. tussen hulle en 'n volgende s.nw. staan, bv. **anderkant die sloot.**

iii. *Voors. + lidw. + s.nw.*

Dié tipe word in die reël los geskrywe, bv. **in der minne, in der waarheid, in die straat, met dien verstande, om d(i)e dood, om den brode, op die daad.** (Kyk bl. 46.)

iv. *Voors. + b.nw. + s.nw.*

Dié tipe word in die reël los geskrywe, bv. **aan laer wal, by nader oorweging, in lewende lywe, op heter daad, te goeder trou.** (Kyk verder bl. 45.)

v. *Voors. + vnw.*

a. By pers. vnwe. geld dieselfde as by s.nwe., bv. **aan my, by jou, na hom, vir hulle, voor ons,** ens. (Vgl. bl. 45.)

b. So ook by betr./vraende vnwe. na persoonsname, bv. **aan wie** (teenoor **waaraan), deur wie** (teenoor **waardeur**), **op wie** (teenoor **waarop**), ens.

c. Die wederk. vnw. **mekaar** word altyd los geskrywe van die voors. **anderkant** (en ander voorss. met **-kant**) en ander voorss. soos: **behalwe, betreffende, binne, buite, jeens, met, sonder, tot, vir, weens.**

vi. *Voors. + bw.*

(L.W. Hier dien vooraf opgemerk te word dat bw. en voors. dikwels nie alleen in vorm ooreenstem nie, maar ook in funksie moeilik te onderskei is.)

Veral die voors. **tot** word voor bwe. los geskrywe (vgl. 6, i), bv. **tot daar/daarnatoe, tot digby/naby, tot dusver, tot hier/hiertoe, tot môre/vandag (toe), tot nog (toe), tot nou (toe), tot waar/wanneer,** ens.

vii. *Voors. + ww.,* bv.

(a) Die tipe: **(om) te loop, (om) te slaap,** ens.
(b) Die tipe: **(dis) te hope, (hulle gaan) te kere,** ens.
(c) Die tipe met 'n bw. voor die **te,** bv. **(om) aan te hou, (om) by te bly, (om) vol te hou,** ens.

7. *Met werkwoorde vooraan*

i. *Ww. + ww.*

Daar is, afgesien van die gewone verbinding van hulpww. + ww., of andersom, soos: **het gegaan, sal gaan, gedoen het** (of) **gedoen 't,** veral vier tipes van die verbinding ww. + ww., nl.:

a. 'n Verbinding van twee wwe. waarvan die eerste met die sintuie in verband staan, bv. **(het) hoor huil; (het) ruik brand; (het) sien val; (het) voel klop.**

b. 'n Verbinding van twee wwe. wat sonder 'n pouse tussenin voorkom, bv. **begin reën (reent); gaan slaap; kom kyk; laat loop; laat staan; probeer rus,** ens.

c. 'n Verbinding van twee wwe. van die tipe **sit praat, staan slaap** (= sit en praat, staan en slaap), waarby in die verl. tyd alleen by die eerste ww. 'n *ge-* gebruik kan word, soos in bv. **„Hulle sit praat/het (ge)sit praat; julle staan slaap/het (ge)staan slaap"**, ens.

d. 'n Reeks wwe. wat by praat met of sonder pouse kan voorkom. As daar 'n pouse is *en* elkeen van twee opeenvolgende wwe. kan 'n *ge-* in die verledetydsvorm bykry, skryf ons die twee los en skei ons hulle deur kommas, bv. (hulle) **huil, kreun, loop, ry, slaan, stamp,** ens., en (hulle het) **gehuil, gekreun, geloop, gery, geslaan, gestamp** (kyk nou verder by bl. 46.)

ii. *Ww. + s.nw.*

Waar die ww. voorafgaan, skryf ons in die meeste verbindinge van ww. en s.nw. los, bv. (hy) **doen/eis/gee/kry/maak/soek/vra werk;** (hy) **dors/oes/plant/pluk/stamp/vervoer mielies;** (hy) **droog/kerf/koop/pruim/rook/sorteer/verkoop tabak,** ens. (Kyk ook bl. 46.)

iii. *Ww. + vnw.*

Hier geld dieselfde as by die voorgaande, bv. (hulle) **byt/klap/skop/slaan mekaar/my/ons,** ens.

iv. *Ww. + bw.*

a. As die bw. 'n bepaling by die ww. is, word dit los van die voorafgaande ww. geskrywe, bv. (hy) **bak warm;** (dit) **klink klaar** (verkeerd); (hy) **skreeu lelik,** ens. (Kyk ook bl. 46.)

b. Bwe. op **-toe** word altyd los van die voorafgaande ww. geskrywe, bv. (dit) **dien daartoe/hiertoe; loop agtertoe/binnetoe/buitetoe/daarnatoe/vorentoe; sit boontoe/hiernatoe/ondertoe/soheentoe,** ens.

8. *Met bywoorde vooraan*

(L.W. Hier geld dieselfde vooraf as by 6, vi.)

i. *Bw. + b.nw.,* bv.

(a) **baie mooi, besonder spraaksaam, danig vriendelik, erg lelik, innig bly. klaar stukkend, mooi skoon,** ens. (Vgl. verder bl. 47.)

(b) Deelwoordvorme word *meestal los* geskrywe van hulle bepalinge (vgl. egter par. 4. i. a. op bl. 44) en van die woorde waarby hulle bepalinge is, bv. **danig vernederend, erg vervelend, ewe skoorvoetend; dun gesaai, minder besorg, swaar verlief, briesend kwaad, ontstellend vuil, snikkend heet, verbasend mooi.**

ii. *Bw. + bw.*

(a) Die skryfwyse van hierdie verbinding is gewoonlik los, bv. **altyd skelmpies** (doen); **amper raak** (skiet); **bes moontlik; byna daar** (kry); **daar gunter/ver; dalk môre** (vertrek); **glad nie; heel agter/moontlik/voor/waarskynlik; hier naby; hoogs waarskynlik, lank laas; later kalmpies** (praat); **net/nog betyds; net so; net soos; nou net; reeds klaar** (besluit); **so juis/pas; weer eens,** ens.

*Opm.* Oor deelwoordvorme kyk bo by 8, i. b.

(b) **Bo/daar/hier/onder/waar,** ens. onmiddellik gevolg deur bv. **aan, agter, by, deur, na, op, uit, voor,** ens., word los geskrywe in verbindinge soos die volgende: Hy kom nog **daar/waar aan,** dan sien 'n mens hom al; Waarom staan jy hom nie **daar/hier voor** nie?; Wat is **daar/hier agter** aan die gang?; Dam hom sommer **daar/hier by.** (Vgl. verder bl. 48.)

(c) Bwe. wat herhaal word, word meestal los geskrywe, bv. **amper, amper; dikwels, dikwels; dralend, dralend.** (Vgl. bl. 47.) **Hy was al dikwels, dikwels hier; Hy het dralend, dralend nader gekom.**

(d) 'n Besondere groep is die rigtingaanduidende bwe. **haar, hot, links** en **regs** wat, in verbinding met **om,** los geskrywe word, bv. **haar om; hot om; links om; regs om,** ens. (Kyk verder by 8. i. a. op bl. 47.)

iii. *Bw. + ww.*

(a) Hierdie verbinding word, soos die vorige, gewoonlik ook los geskrywe, bv. **dwaas handel; gerus slaap; hard werk; krom loop, lank wag, wakker loop/skrik,** ens.

(b) Daar is selfs reekse min of meer *vasstaande* verbindinge wat tog *los* geskrywe word, bv. **kapot slaan; (laat) links lê; mis loop/skiet; nader kom/staan; onklaar trap; raak loop/skiet; seer kry; swaar kry; tevrede stel; tuis bly/gaan; veil hê; wakker maak/skrik/word,** ens. (Kyk egter ook by B. 8. ii. b.)

*Opm.* **Die Taalkommissie wil nadruklik daarop wys dat hoewel die meeste verbindinge van hierdie soort (nl. iii. (a) en (b)) meestal los geskrywe word, baie van hulle soms vas geskrywe word, en dat dit nie moontlik is om nadere reëls hierby aan te gee nie. Die Taalkommissie is derhalwe van oordeel dat dit nie as 'n skryffout beskou moet word as mense hierby vas skrywe wat meestal los geskrywe word of los wat meestal vas geskrywe word nie.**

iv. *Bw. en vnw.*

Die skryfwyse is los in gevalle soos: **net hy, selfs jy, slegs sy, so iemand, so iets,** ens.

v. *Bw. + telw.*

Die verbinding bw. + bep. of onbep. telw. word los geskrywe, bv. **amper/byna almal; (al) hoe meer; hoogstens elf; moontlik twaalf; naastenby vyftig; so een; (en) so meer; (des) te meer; vermoedelik/waarskynlik baie,** ens.

vi. *Bw. + lidw.*

Ons skrywe ook die verbinding **so 'n** los.

(L.W. Bostaande voorbeelde put nog lank nie al die gevalle uit waar ons verbindinge los skrywe nie. Daar bly o.m. nog die talryke gevalle oor waar ons *los* of vas kan skrywe. Hulle sal onder Afdeling C. ter sprake kom.)

## B. MEESTAL VAS

Waar hieronder gesê word dat *vas* of *aanmekaar* geskryf word, word bedoel aanmekaar met of sonder koppelteken, maar *nie los nie* (kyk dus ook by VII waar talle voorbeelde van *vas met 'n koppelteken* gegee word). Verder moet

onthou word dat, afgesien van wat hier as vas behandel word, daar nog talryke dergelike gevalle onder C. ter sprake sal kom, want daar kom voorbeelde aan die orde waar *los* of *vas* geskrywe word. In A. is 'n oorsig gegee van wanneer meestal los geskrywe word. Dit gee selde moeilikheid vir Afrikaansskrywendes. Die grootste moeilikheid lê by die vasskrywery. Is daar duidelike reëls waarvolgens 'n mens kan weet wanneer om vas te skrywe? Laat ons maar dadelik erken dat die reëls dikwels nie meganies toegepas kan word nie. Waarom nie? Omdat reëls prakties moet wees, en om prakties te wees, moet hulle nie te veel of te geleerd wees nie. Maar die verskeidenheid wat daar in taal bestaan, is só groot, en soms so ingewikkeld, daar kom so voortdurend nuwe dinge by, en die antwoord op die vrae: Wat is reg? Wat is verkeerd?, het dikwels soveel kante, dat alles nie in 'n beperkte getal eenvoudige reëls saamgevat kan word nie. Dit geld van alle terreine van taalgebruik: Anglisismes en ander -ismes, woordgebruike, sinsbou, die gebruik van hoofletters, koppeltekens, spelling, ens. In die geval van die vasskryf van woorde is die moeilikheid dat daar verskillende oorweginge is waarom vas geskrywe word, maar dat alle oorweginge nie altyd gelyktydig geld nie.

**Oorweginge**

a. *Tradisie:*
Toe die mense Afrikaans begin skrywe het, voor daar skryf- en spelreëls was, het dit voor die hand gelê dat dié woorde wat net soos in Nederlands was, ook so geskrywe word, dus bv. **inderdáád, inderháás, indertýd** almal vas, maar **in der éwigheid, in der mínne, in der wáárheid** los. Daardeur is die Ndl. tradisie tot Afr. tradisie gemaak. Maar dit het ook beteken dat ons dus bv. **goedkoop, handdoek, landkaart, voortand, waterkan,** ens., soos in Ndl. skrywe en dus ook soortgelyke nuwe verbindinge net soos die geërfdes. Soms skep ons selfs bewus en opsetlik 'n nuwe skryfwyse ter wille van duidelikheid. Ons skrywe bv. **vir eers** of **vereers** (verskillend in skryfwyse maar eenders in uitspraak), maar ons verkies net **vir goed** en **vir lief neem** (om redes in II, 1. genoem). Mettertyd kan dit 'n skryftradisie word.

b. *Woordbou of Woordvorm:*
Met *tradisie* alleen kom ons egter nie end-uit nie, omdat Ndl. en Afr. nie heeltemal eenders is nie. As ons nou **gans en gaar** én **gansegaar** het, **glad en al** én **glattendal,** (jy) **moet nie** en (jy) **moenie, so as** en **soos,** ens., en algemene Ndl. het net **gans en gaar, glad en al, moet nie(t), zo als,** wat moes ons dan met die Afrikaanse vorme doen? Ons het besluit om ook te skrywe **gansegaar, glattendal, moenie, soos.** Ons neem dus die vorm of bou van die woorde in aanmerking. Hier beteken dit dat wat nie (meer) as los woorde deursigtig is nie, vas geskrywe word.

c. *Verlies van Fleksiemoontlikhede:*
Wanneer in 'n verbinding van twee of meer woorde een van die woorde wat gewoonlik fleksie het (d.w.s. verbuig of vervoeg word) die moontlikheid van fleksie verloor, word hulle in die reël vas geskrywe, bv. (die kombers is) **donssag,** (die skottel is) **vuurvas;** (bring) **eetgoed** (saam), (die) **snyboontjies** (is oud), ens. Hoewel **dons** en **vuur** s.nwe. is, en **eet** en **sny** werkwoorde met deelwoorde: het **geëet/gesny,** kan ons in dié sinne nie sê (die kombers is) donsesag, (die skottel is) *vurevas,* (bring die) *het geëetgoed* (saam), of (die) *het* ge*snyboontjies* (is oud) nie. Net een van die twee behou dus sy fleksiemoontlikhede.

d. *Woordsoortelike Funksie:*
Die toets van fleksiemoontlikhede help ons nogtans nie altyd nie.

(i) Daar is nl. woordsoorte wat nooit verbuig word nie, bv. voorsetsels, sodat daar dus nooit sprake kan wees van 'n verlies van fleksiemoontlikhede nie, en wat tog soms vas geskrywe word, bv. **oor-** en **van-** in **oorboord, oorsee, vanaand,** ens.

(ii) Daar is ook verbindinge waarin geeneen van die woorde fleksiemoontlikhede behou nie, hoewel hulle dit in ander verband kan hê, en wat tog soms vas geskrywe word, bv. **dikmond** (sit), **druipstert** (aankom), **kaalvoet** (loop).

By (i) en (ii) geld o.a. die woordsoortelike funksie as oorweging. Wanneer nl. 'n verbinding van twee of meer woorde saam optree in 'n funksie wat anders is as dié van die laaste woord, word soms vas geskrywe, soos in die voorbeelde hierbo en verder ook bv. in **hardekoejawel/skoonveld/onderweg** (wees), **vanmôre,** (dit gaan) **klopdisselboom, sleeptong** (praat), **sleepvoet** (loop) ens.

Hierby hoort o.a. ook gevalle waarin bw. + ww., of s.nw. + ww., saam as s.nw. gebruik word. (Kyk bl. 47 en 42.)

e. *Gelykvormigheid en Betekenis:*

As ons **van** vas skrywe in bv. **vanaand, vanmiddag, vanmôre,** kan ons dit nouliks los skrywe in bv. **vandeesmaand/-week.** Daar kom by dat **van** hier 'n betekenis het wat dit as los woord nie het nie. Ons kan dit betekenisisolasie noem. Dan het ons 'n soortgelyke geval in bv. **oorboord** en **oorsee.** Wie dink by (sy beginsels) **oorboord** (gooi) nog aan „oor die boord van 'n skip" of by **oorsee** altyd letterlik aan „oor die see heen"? **Oorboord** is vir ons min of meer gelyk aan „weg", en **oorsee** „buitenslands". Maar dié oorweging is nie altyd van waarde nie, want in bv. ('n) **Turkse bad** word waarskynlik net so selde as in **turksvy(g)** aan Turks of Turkye gedink, en tog skrywe ons die eerste *los* en die tweede *vas.*

f. *Betekeniseenheid:*

'n Ander gesigspunt in verband met die betekenis is *betekeniseenheid* (ook genoem „eenheidsbegrip"). „As twee of meer woorde die naam van een ding is, skrywe ons vas," so word dikwels gesê.

Die gedagte is stellig waardevol: daarmee kan die verskil verduidelik word tussen bv. ('n) **dam water** (wat 'n dam én water is) en **dámwater.** Maar „water wat uit 'n dam kom" beteken presies dieselfde as **damwater** en tog sou niemand dit alles vas skrywe nie. Of kyk na 'n ander voorbeeld. Almal erken die verskil tussen 'n **grys bok** en 'n **grysbok,** maar baie erken nie 'n verskil tussen **groen mielies** en **groenmielies** nie. „Groenmielies is groen mielies", sê hulle. Die betekenis is dus ook nie sonder meer 'n deurslaggewende oorweging nie. Dieselfde is waar van ander oorweginge, soos dié wat hier volg.

g. *Aksent:*

'n Verskil in aksent ten opsigte van die woorde **suiker** en **brood** is baie duidelik in die volgende sinne: „hulle gebruik **suiker, brood** en tee", teenoor „hulle gebruik **suikerbrood** en tee". Maar baie mense hoor geen verskil in aksent tussen bv. **geel wortels** (enige wortels wat geel is) en **géélwortels** (groente) nie, of tussen **half mal en halfkroon** nie, sodat die aksent, of die aksent alleen, ons ook nie end-uit help nie.

h. *Tempo:*

Die tempo hang saam met die aksent. 'n Verbinding met 'n eenheidsaksent kan met 'n vinniger tempo as een met twee hoofaksente uitgespreek word: **suikerbrood** in „hulle gebruik **suikerbrood** en tee" kan vinniger uitge-

spreek word as **suiker, brood** en tee". Ons tel normaalweg by wedrenne **één, twéé, drié** (met pouses tussenin, op skrif met kommas aangedui), maar ons sê met 'n vinniger tempo: **één-twee-drie** (of) **een-twee-drié** (was dit klaar) (met koppeltekens geskrywe). Die tempo is dus soms 'n oorweging om los of vas te skrywe. Maar nie altyd nie. Word **so pas** nie net so vinnig en ook met eenheidsaksent uitgespreek as bv. **vanpas** nie? En tog word in die een geval *los* en in die ander geval *vas* geskrywe. Tempo alleen is dus ook nie beslissend nie.

i. *Tussenvoegsels en Toevoegsels:*
By gebrek aan 'n beter benaming gebruik ons die term tussenvoegsels hier vir alles wat tussen woorde kan voorkom, bv. pouses (in die skrif, soos hierbo, gewoonlik deur kommas aangedui), maar ook woorde of woorddele, woordvormende toevoegsels, buigings-, vervoegings-, vergelykings- en verkleiningsuitgange. Die afwesigheid van tussenvoegsels of die onmoontlikheid om hulle te gebruik, is dikwels 'n oorweging om vas te skrywe. So kan ons wel bv. van 'n **kléin kínd** praat, maar ook van 'n **kléiner kínd** en die **kléinste kínd,** selfs van 'n **kléin, onskúldige kind,** 'n **kléiner, onskúldiger kind** en die **kléinste onskúldigste kind.**
Maar by **kléinkind** (met 'n ander betekenis, eenheidsaksent en vinniger tempo) kan ons niks tussen **klein** en **kind** voeg sonder om dubbelsinnig te wees nie.
As sulke tussenvoegsels tussen woorde by verbindinge in woordgroepe kan verskyn, dan skrywe ons die betrokke woorde in die verbindinge gewoonlik los.
Wanneer hulle daarenteë voor of agter die betrokke woorde van so 'n verbinding in 'n woordgroep kan optree, dan noem ons hulle, weer eens by gebrek aan 'n beter benaming, toevoegsels. Sulke toevoegsels kan meermale meebring dat die betrokke verbinding vas geskrywe moet word, bv. **ag(t)ste eeu** maar **ag(t)ste-eeus, eerste minister** maar **eersteministerskap, wag 'n bietjie** maar **wag-'n-bietjie-boom** of 'n **wag-'n-bietjie,** ens.

j. *Woordomgewing:*
Die skryfwyse los of vas hang ook af van wat voor of na die betrokke woorde staan, m.a.w. van hulle woordomgewing. So sal ons waarskynlik vanself skrywe: Politieke knoeiers wil alewig **toutrek,** maar: Jy moet **aan** die **tou trek;** as jy die **tou trek,** sal hy breek, ens.

Word die verskillende oorweginge van geval tot geval nagegaan, blyk dat almal nie oral geld nie, of nie ewe sterk of duidelik nie, en dat hulle soms selfs strydig is met mekaar. Daarom kan die samevatting en die reëls wat hier gaan volg, dikwels nie meer wees as 'n benaderende groepering van ongeveer gelyke gevalle nie.

*Die volgende verbindinge word meestal vas geskrywe:*

1. *Met selfstandige naamwoorde vooraan*

i. *S.nw. + s.nw.*

a. Dierename, gevorm van persoonsname plus eie- of soortname, word as soortname vas geskrywe, bv. **janblom, jandorie, janfiskaal, janfrederik, jangroentjie, jantatara(t), jantjiebêrend,** ens. (kyk by A, 1, i. a.).

*Opm.* Waar sulke name duidelik uit 'n woordgroep bestaan en daarby klanknabootsend is, word hulle gewoonlik met koppeltekens vas verbind, bv. **piet-my-vrou, piet-tjou-tjou,** ens.

b. As 'n s.nw. met 'n onmiddellik volgende s.nw. die tipe enge verbinding vorm wat bekend staan as samestelling, word dit altyd vas geskrywe, bv. **boeksak, dadelpit, grasdak, klaskamer, sakboek,** ens., asook wanneer die geheel 'n samestellende afleiding vorm soos **handlanger, houthakker, modemaakster, slangvanger, voëlverskrikker, wamaker, waterdraer,** ens.

*Opm.* Dergelike gevalle kom soms met, soms sonder verbindingsklanke voor, bv. **hondaap, hondehok, hondsdolheid; lammerwol** maar **lamsvleis,** ens. (Vgl. verder koppeltekenverbindinge van s.nw. + s.nw. onder VII, bl. 11 van die Spelreëls.)

c. Herhalingsamestellinge van s.nwe., of hulle nou al naamwoordelik of bywoordelik gebruik word, word met koppeltekens vas geskrywe, bv. **bietjie(s)-bietjie(s), hale-hale, kol(le)-kol(le), stuk(ke)-stuk(ke),** ens. (Kyk hierby ook Spelrr. bl. 12 oor koppeltekens.)

ii. *S.nw. + vnw.*

'n Versameling mense of diere (met eiename) word aangedui met behulp van *-hulle* agter die naam van die benoemde mens of dier, bv. **Adoonshulle, Anna-hulle, pa-hulle, Patrys-hulle,** ens.

*Opm.* Enkele drieledige verbindinge met **se** soos **aapsekos, aapsestert** en **baaisebos** word sonder meer vas geskrywe.

iii. *S.nw. + b.nw.* (deelwoordvorme inbegrepe)

As die twee saam as 'n bepaling by 'n ander woord(groep) gebruik word, dan kry ons 'n samegestelde byvoeglike naamwoord (waartoe o.a. die sg. intensiewe vorme behoort) wat vas geskrywe word, bv. **bloedrooi, donssag, droogtegeteisterde, godvresend, haelwit, handgemaak, hemeltergend, jaaroud, klankdig, kliphard, kniediep, kopsku, kurkdroog, loodswaar, lugdig, maansiek, nerfdun, oonddroog, oondgedroog, perdfris, pikswart, raseg, roesvry, seevarend, vuurvas, wasbleek,** ens.

iv. *S.nw. + ww.*

a. As die s.nw. en die ww. saam gebruik word en in die verledendeelwoordsvorm 'n **ge-** vooraan kry, word hulle vas geskrywe, bv. **beeldhou (gebeeldhou), beeldsend (ge-), dagvaar (ge-), haarlaat (ge-), mikskeer (ge-), puntsweis (ge-), raadpleeg (ge-), radbraak (ge-), weeklaag (ge-).**

b. Wat hulle vorming betref, is die groep hieronder soortgelyk aan die vorige, maar hulle is skeibaar, d.w.s. hulle kry nie **ge-** vooraan nie dog tussen die twee dele, dus **-ge-**. 'n Beperkte aantal hiervan het 'n vasskryftradisie, bv. **asemhaal (asemgehaal), baasraak (-ge-), baasspeel (-ge-), botvier (-ge-), dankse (-ge-), gelukwens (-ge-), kafloop (-ge-), knipmesry (-ge-), korrelhou/-vat (-ge-), lepellê (-ge-), lynstaan (-ge-), nesskop (-ge-), paalspring (-ge-), padgee (-ge-), perdry (-ge-), riemspring (-ge-), skoolhou (-ge-), skyfskiet (-ge-), standhou (-ge-), stopsit (-ge-), stormloop (-ge-), teikenskiet (-ge-), tiekiedraai (-ge-), toulei (-ge-), touspring (-ge-), toustaan (-ge-), vlerksleep (-ge-), voetslaan (-ge-), windmaak (-ge-), wortelskiet (-ge-).**

*L.W.* **Hoewel baie van hierdie verbindinge (tipe b.) meestal vas geskrywe word, word baie ook soms los geskrywe, en dit is nie**

**moontlik om hierby nadere reëls aan te gee nie. Die Taalkommissie is derhalwe van oordeel dat dit nie as 'n skryffout beskou moet word as mense hierby soms los sou skrywe wat meestal vas geskrywe word, of andersom, nie. (Kyk ook Opm. by 1. vi. b. op bl. 33.)**

c. Wanneer s.nw. + ww. saam as s.nw. gebruik word, word die twee dikwels vas geskrywe, bv. **motorry** is vandag gevaarlik; **ryseet** maak 'n mens net vet; **varkslag** is nie iedereen se werk nie.

v. *S.nw. + bw./b.nw.*

Die volgende tipe verbinding, met byv. en bw. funksie, word met 'n koppelteken vas geskrywe, bv. **been-af, bek-af, haar-af, hand-uit, nerf-af, poot-uit, raad-op, vel-af.**
(Vgl. bl. 13).

*Opm.* I.v.m. die gebruik van die koppelteken kyk Spelreëls VII, bl. 13).

2. *Met lidwoorde (vnw.) vooraan*

i. *Lidw. (vnw.) + s.nw.*

Daar is enkele gevalle soos: **('n) derduiwel, derhalwe, dermate, desnoods, desondanks, destyds, desweë, diederdae,** ens.

ii. *Lidw. + telw.*

Die gebruik is nog beperkter as die vorige, bv. **derduisende.**

iii. *Lidw. + b.nw.*

Die vernaamste gevalle is waarskynlik **dergelik, desgelyks, deskundig** en **dieselfde.**

3. *Met telwoorde vooraan*

i. *Telw. + telw.*

a. Die hooftelwe. van 13 tot 19 en dié op **-tig** sonder voorafgaande **en,** nl. 20 tot 90, word vas geskrywe, bv. **dertien . . . neëntien/negentien; twintig . . . neëntig/negentig.**

b. Herhalingsamestellinge van telwoorde, of hulle nou al bywoordelik of telwoordelik gebruik word, word met koppeltekens vas geskrywe, bv. **een-een, drie-drie, twee-twee.** (Kyk ook Spelrr. bl. 12 oor koppeltekens.)

c. Die rangtelwoorde van die getalle (in a. hierbo genoem) word ook vas geskrywe, bv. **dertiende . . . neëntiende/negentiende; twintigste . . . neëntigste/negentigste.**

d. Die bep. telw. **geen** en die onbep. telwe. **al, enig** en **menig** word aan **een** en **bei(de)** vas geskrywe as hulle saam gebruik word, bv. geeneen; **albei** (kyk oor **altwee** onder C), **alleen** (uit **al** + **een**), **enigeen, menigeen.** (Oor **g'n een** kyk bl. 51.)

ii. *Telw. + s.nw.*

a. As die twee saam die naam is van iets wat meestal nie deur die laaste deel benoem word nie, skrywe ons hulle vas, bv. **driehoek, driewiel, negeoog, tiental, tweestuk, vierskaar.** Dit geld ook gevalle soos **driedekker, tweewieler** e.d.m.

b. Van verboë vorme van die telw. en van die s.nw. (waarby substantiwies gebruikte b.nwe. gereken word) kom verbindinge voor wat vas geskrywe word, bv. **dertigerjare, tienderjarige.**

c. Die byv. gebruikte onbep. telw. **al** vorm soms met s.nwe. verbindinge wat vas geskrywe word, bv. **aldae, aldag, alkant, almal, altyd.**

d. Oor verbindinge van telw. en s.nw. om tyd (bv. tydsduur en tydstip) aan te dui, kyk by C.

e. Rang- en ander telwe. vorm enkele b.nwe. en bwe. wat vas geskrywe word, bv. **derderangs, eersdaags, enigermate, enigsins, tweedegraads.**

*Opm.* Die verboë vorm **aller-** verbind soms met s.nwe. en word dan vas geskrywe, bv. **allerhande, allerlei, allerweë.**

iii. *Telw. + vnw.*

Die onbep. telw. **enig** word vas aan **iemand, iets** geskrywe, bv. **enigiemand, enigiets.**

iv. *Telw. + bw.*

Die onbep. telw. **al** vorm b.nwe. en bwe. wat vas geskrywe word, bv. **aldeur, aleer, alewig, aljimmers, alreeds.**

v. *Telw. + b.nw.*

Die verboë vorm **aller-**, verbind met superlatiewe, word vas geskrywe, bv. **allerbeste, allergrootste, allernuutste,** ens.

4. *Met byvoeglike naamwoorde vooraan*

*L.W.* Hier dien vooraf opgemerk te word dat b.nwe. en bwe. dikwels nie alleen in vorm ooreenstem nie, maar ook in funksie moeilik te onderskei is.

i. *B.nw. + b.nw.*

a. As die b.nw./bw. 'n volt. deelwoordvorm is, word dit meestal met 'n koppelteken vas geskrywe aan die volgende b.nw./bw., bv. **gemaakboos, geskok-kwaad, geveins-vriendelik.** (Vgl. egter bl. 37 par. 8. i. b.) As 'n bw. vas geskrywe word aan sy ww., bly dit vas ook wanneer die ww. 'n deelwoordvorm het en 'n b.nw. (of 'n bw.) is, bv. **aankomende, aangebrande, opruiende, opgerui,** ens.

b. Verbindinge van b.nwe. wat kleure benoem, word meestal vas geskrywe, bv. **blouskilder, blouskimmel, blouvaal, donkerblou, helderrooi, liggeel, ligvos, rooibont, rooiskilder, vaalgrys.**

c. Herhalingsvorme van b.nwe. kan, o.a. om styloorweginge, met koppeltekens vas geskrywe word, bv. **dik-dik, effens-effens, rooi-rooi.** (Vgl. bl. 34.)

ii. *B.nw. + s.nw.*

Van hierdie tipe verbinding word onder meer die volgende vas geskrywe:

(a) in bepaalde betekenisse, bv. **bloubok, blousuur, grysbok, Vaalpens;**

(b) altyd vas, bv. **duiskoring, (om) dusketyd, duusman, geilsiekte, rooiminie, Rooinek, Rooitaal, spanspek, turksvy(g), vaaljapie, vaalvrot,** ens. (Vgl. ook by C. bl. 49 volgende.)

*Opm.* Verbindinge van b.nw. en s.nw. met 'n bw. -s word altyd vas geskrywe, bv. **grootskaals, grootskeeps, grotendeels, heelhuids.**

iii. *B.nw. + bw.*

Verbindinge soos **kortaf, regaf, stompaf** word vas geskrywe. (Vgl. bl. 13.)

5. *Met voornaamwoorde vooraan*

i. *Vnw. + vnw.*

Die vnw. **self** wat met pers. vnwe. wederk. vnwe. vorm, word vas geskrywe, bv. in die volgende sinne:
Sy bedrieg **haarself;** hy betrap **homself;** ek beloof **myself** 'n lekker vakansie, e.d.m., en (enigsins verouderd) **sigself** (op —), en (grappig bedoel) (ek my) **sigselwers.**

ii. *Vnw. + s.nw.*

a. Enkele aanw. vnwe. word met die s.nw. **kant** vas geskrywe, bv. **d(e)uskant, diékant.**

b. Die verswakte bes. vnw. **me** (uit ouer **my(n)),** soos in **mejuffrou, meneer, mevrou** word vas geskrywe. Daar is ook 'n drieledige verbinding soos: (van) **diederdae** (af). (Kyk by 2. i.)

c. Die onbep. vnwe. **elk** en **ieder** word vas geskrywe aan **een** soos in: **elkeen, iedereen.**

6. *Met voorsetsels vooraan*

i. *Voors. + s.nw.*

a. Hierdie verbinding word soms vas geskrywe, bv. in: **onderdak, onderweg, oorboord, oordag, oornag, oorsee, tehuis, terwyl, vanaand, vandag,** ens. (Kyk verder bl. 35.)

b. Die verbinding word altyd vas geskrywe as die s.nw. 'n bywoordelike -s bykry, bv. **onderduims, oorhan(d)s, oorhoeks.**

c. Wanneer naas verbindinge soos **in ag neem, in stand hou, te berde bring, ter aarde bestel,** ens. (Vgl. bl. 35 (1) tot (3)) ander gevorm word met 'n naamwoordelike afleiding van die ww., word die geheel vas geskrywe, bv. **inagneming, instandhouding, teberdebringing, teraardebestelling,** ens.
Wesenlik dieselfde gebeur in bv. **laag by die grond** teenoor **laag-by-die-gronds, in die oog loop** teenoor **in-die-oog-lopend, voor-die-hand-liggend,** ens., hoewel sommige van hierdie koppeltekenverbindinge ook los geskrywe word.

ii. *Voors. + b.nw. + s.nw.*

Dié tipe word in die volgende twee gevalle vas geskrywe: **tegelykertyd, ternouernood.** (Kyk bl. 36.)

iii. *Voors. + vnw.*

a. Hier het ons in die eerste plek verbindinge van voors. met die aanw. vnwe. **dat** en **dien** (verboë vorm van **dié),** bv. **deurdat, metdat, nadat,**

**omdat, totdat, voordat; bowendien, buitendien, indien, nadien, sedertdien, sinsdien.** Daar is drieledige verbindinge van aanw. en bes. vnwe. met 'n s.nw. aan die end, bv. **vandeesmaand/vandesemaand; vanmelewe/vanselewe/vanslewe.**

b. Oor voors. + **mekaar** kyk by C.

iv. *Voors. + telw.*

a. Daar is enkele gevalle soos: **meteen, ooreen, opeen.**

b. Die verbinding word altyd vas geskrywe as die telw. 'n bywoordelike **-s** bykry, bv. **ineens, meteens, opeens.**

v. *Voors. + lidw. + s.nw.*

Die verbindinge is drieledig en word soms vas geskrywe, bv. **inderdaad, inderhaas, indertyd** (kyk bl. 36).
Hierby ook verbindinge met **ter** (saamgetrek uit **te** + **der**), sodat hulle eintlik vierledig is, bv. **mettertyd, metterwoon.**
Daar is ook vierledige verbindinge (soos dié aan die slot van 6. i. c.) waarin alleen die volgorde voors. + lidw. konstant is, bv. **boer-in-die-nag, kyk-in-die-pot, laag-by-die-gronds, ouvrou-onder-die-kombers, slapslinger-om-die-smoel.**

7. *Met werkwoorde vooraan*

i. *Ww. + ww.*

a. Wanneer bepaalde wwe. (van die tipe behandel in A., 7., 1., d.) onmiddellik op mekaar volg sonder 'n pouse tussenin en net die eerste by die verlededeelwoordsvorm 'n ge- bykry, vorm hulle werkwoordelike verbindinge wat ons vas skrywe, bv. **huilkreun (ge-), ryloop (ge-), sêvra (ge-), stampslaan (ge-).**

b. Herhalingsamestellinge word met koppeltekens vas geskrywe, bv. **(die hond) hap-hap (het gehap-hap) (na die os); (hy) pluk-pluk (het gepluk-pluk) (aan my baadjie); (die kalf) pomp-pomp (het gepomp-pomp) (aan die koei); (hy) ruk-ruk (aan die pen); (hy) stamp-stamp (aan my skouer).** So ook byw. gebruikte vorme, bv. **fluit-fluit (slaag), sing-sing (dans), staan-staan (aankom),** ens.

ii. *Ww. + s.nw.*

Wanneer 'n ww. in die verbinding ww. + s.nw. sy fleksiemoontlikhede verloor, word dit vas aan die s.nw. geskrywe, bv. **drinkgoed, druipstert, eetgoed, pruimtabak, rookgoed, ruilgoed, skeerhok, skryftaal, snyboontjies, spantou, spreektaal, troudag, vliegveld, wasgoed,** ens.

iii. *Ww. + b.nw.*

Wanneer die ww. in die verbinding ww. + b.nw. sy fleksiemoontlikhede verloor, word dit vas aan die b.nw. geskrywe, bv. **bakwarm** (dae); **kapryp** (bome); **klinkklaar, knersdroë** (vlaktes); **kraaksindelik, praatsiek, speelsiek, springlewendig, vatlustig, vonkelnuut, weetgierig,** ens.

iv. *Ww. + bw.*

a. **Houvas, klimop** en **trapsuutjies** word as s.nwe. altyd vas geskrywe. **Pasop** kom as s.nw. alleen in die verbinding (in sy) **pasoppens** (bly) voor.

b. **Houvas** en **pasop** vorm soms werkwoordelike verbindinge wat na sekere hulpwwe. vas geskrywe word, bv. **(jy moet) houvas/pasop.** (Kyk ook bl. 37.)

8. *Met bywoorde vooraan*

i. *Bw. + bw.*

*L.W.* Verskeie van die voorbeelde wat hier volg, bv. **agteraan, digby, naby, vooraan,** ens., is in verskillende sinsverband soms bw. + bw. en soms bw. + voors. (Vgl. ook bl. 38.)

a. Daar is 'n groot aantal verbindinge o.a. met **-aan, -af, -agter, -by, -so, -toe, -voor** wat dikwels vas geskrywe word, bv. **agteraan, vooraan; agteraf, vooraf; haaragter, hotagter; digby, naastenby, naby, naderby; daarso, hierso; daartoe, hiertoe, vorentoe; haarvoor, hotvoor,** ens. (Kyk **by C.**)

*Opm.* 'n Aantal van dié verbindinge, meer bepaald dié waarvan die eerste woord met 'n klinker eindig en die tweede met 'n klinker begin, word met koppeltekens vas geskrywe, bv. **binne-in, bo-aan, bo-oor, bo-op,** ens. (Kyk verder by C., bl. 49 vgl.)

b. Herhalingsvorme van bwe. kan, o.a. om styloorweginge, met koppeltekens vas geskrywe word, bv. **amper-amper, byna-byna, danig-danig, net-net,** ens. (Vgl. bl. 38.)

c. Verder is daar gewone verbindinge (sommige daarvan met die byw. -s uit b.nwe.), bv. **daarlangs, dolgraag, hierlangs, immermeer, nimmermeer,** ens.

d. 'n Besondere groep toon die byw. **-s** (uit s.nwe.), bv. **merendeels, nogmaals, somtyds, voormaals,** ens.

ii. *Bw. + ww.*

a. Eenlettergr. bwe. word meestal vas aan 'n volgende ww. geskrywe, bv. **afneem, meedoen, saamstel, toedien,** veral wanneer die bwe. in ander verband ook voorsetsels is, soos bv. in **aankom, byloop, deurkyk, inkom, omkap, oordoen, opstel,** ens.

*Opm.* Hierteenoor staan dié gevalle waar die bw. 'n deelwoordvorm het, bv. **woedend** opvlie, **swygend** vertrek, ens., waar altyd los geskrywe word. (Vgl. bl. 37.)

b. Daar is 'n tussengroep waarin baie groot getalle soms los en soms vas geskrywe word, bv. **gaarmaak/gaar maak, gereedmaak/gereed maak, kapotslaan/kapot slaan, skeefloop/skeef loop, wakkermaak/wakker maak,** ens.

*Opm.* **Die Taalkommissie vind dit nie moontlik om hierby nadere reëls aan te gee nie en is derhalwe van oordeel dat dit nie as 'n skryffout beskou moet word as mense hierby (tipe b.) los sou skrywe wat meestal vas geskrywe word, of andersom, nie.**

c. As **ge-** by die volt.tydsvorm voor die bw. staan, word vas geskrywe. bv. **hardloop (ge-), kortwiek (ge-),** ens.

d. As die hoofklem op die ww. val en die volt.tydsvorm geen **ge-** kry nie, word gewoonlik vas geskrywe, bv. **aanbíd, aanskóú, agterháál,**

**agtervólg, omklém, omlýn, onderstéún, onderwérp,** ens. (Kyk egter t.o.v. al die gevalle onder B., 8. ii. a., b. en c., ook by C.)

e. Wanneer bw. + ww. saam as s.nw. gebruik word, word die twee dikwels vas geskrywe, bv. van **dwarskyk** gaan jy nog skeel oë kry; **regopsit** is 'n goeie gewoonte; die **skuinslê** van teëls kom deesdae in die mode, ens.

iii. *Bw. + s.nw.*

Hierdie soort verbinding word in verreweg die meeste gevalle vas geskrywe, bv. **binnehuis, binnekant, buitehuis, deurslag, deurtog, inboedel, ingang, naberou, oorgewig, opmars, teenstem,** ens., en altyd vas as die geheel 'n samestellende afleiding is, bv. **alleenloper, dwarskyker, oorheenskieter,** ens. Baie van hierdie verbindinge hou verband met samegestelde werkwoorde (kyk onder 8. ii. a.), bv.: **aankoms, afname, afset, onderbetaling, oorbetaling,** ens.

iv. *Bw./voegw./vnw. + bw./voors.*

(Kyk ook bl. 37 oor bw. + bw.)
Hier hoort die sg. byw. vnwe. tuis, bv. **daardeur, daarmee, hieraan, hiermee, waaraan, waarmee,** ens. (Vgl. bl. 38: 8. ii. b.)
'n Hulpmiddel t.o.v. die vraag of sulke verbindinge *vas* geskrywe moet word, is die volgende: As die „daar/hier/waar" ongeveer „dit" of „wat" beteken, word die verbinding altyd vas geskrywe, dus ook bv. **(waar kom jy) daaraan, (ons sit) daarop, (hy hou) daarvan, (sit iemand) hierop; waaraan (dink jy), waarvoor (gebruik mens dit),** ens.

v. *Bw. + lidw.*

Die lidw. word versterk deur voorvoeging van **daar-** en **hier-**, bv. **daardie, hierdie.**

## C. LOS EN VAS

In A. en B. is aanduidings (met voorbeelde toegelig) gegee van wanneer meestal los en wanneer meestal vas geskrywe word. Maar daar is gevalle waar sowel los as vas geskrywe kan word, en daar lê juis die grootste moeilikheid vir Afrikaansskrywendes. Is daar duidelike reëls waarvolgens 'n mens kan weet wanneer om dieselfde of soortgelyke verbindinge los en wanneer om hulle vas te skrywe? Laat ons maar dadelik erken dat daar moeilik vaste reëls te gee is, net enkele rigtingwysers, omdat taal self veranderlik is. Verbindinge wat in die verlede op een manier geskrywe is, kan mettertyd in soveel nuwe verbande gebruik word dat dit nodig geag word om *ook los* te skrywe wat net vas was of *ook vas* wat net los was. By die bepaling daarvan geld dieselfde oorweginge as wat by Afdeling B. by „Meestal Vas" bespreek is.

Omdat ons hier dikwels *los* naas of teenoor *vas* het, lyk dit vanuit 'n praktiese oogpunt dus beter om hierdie voorbeelde alfabeties te behandel en nie woordsoortelik soos onder A. en B. nie.

Die lys maak geen aanspraak op volledigheid nie en moet beskou word as 'n poging om te verduidelik waar gewoonlik los en waar meestal vas geskrywe word. Die lys wil dus alleen *leiding* ten opsigte van die *skryfwyse* gee.

**L.W.** Hier moet weer eens herinner word aan die hulpmiddele wat in die eerste paragraaf van XVI genoem word.

## A

| Los | Vas |
|---|---|
| aan een | aaneen *(aanhoudend)* |
| *(net)* aan een skrywe *(nie aan altwee nie)* | (die) aaneenskryf (van woorde) |
| aan mekaar (gee) | (dit reën) aanmekaar |
| ag jarige (seuns) *(ag seuns wat jarig is, d.w.s. wat verjaar)* | agjarige (seuns) *(seuns wat ag jaar oud is)* |
| agste eeu | agste-eeus |
| (klim liewer) agter af | (van kleins af effens) agteraf |
| agter na (die blomtuin kyk) | (hy kyk die kinders) agterna |
| agter op (die stoep) | (skop) agterop |
| (klim liewer) agter oor | agteróór (val) |
| (loop) agter uit (by die agterdeur) | (hulle boer) agteruit |
| agtiende **eeu** | agtiende-eeus |
| ag(t) uur *(tydsduur)* | ag(t)uur *(tydstip; maaltyd)* |
| al dae *(verskeie dae reeds)* | aldae/aldag *(elke dag; dikwels)* |
| al gaande *(onder die loop)* | algaande *(gaandeweg)* |
| al hoe meer | alhoewel |
| (aan) alle kante | (hy het) alkante (gekyk) |
| alles behalwe (een rekening betaal) | allesbehalwe (slim) |
| al om (die ander dag) | (dit blits) alom |
| al so (lief) | also (gesind) |
| al te *(reeds te)* | alte *(baie)* |
| al te veel *(reeds te veel)* | alte veel *(glad te veel)* |
| al te vol *(reeds te vol)* | alte vol *(glad te vol)* |
| | altevol *(erg)* |
| al twee *(soos al drie,* ens.; *reeds twee/drie)* | áltwee *(soos albei)* |
| (aan die) ander kant (van) | anderkant (die rivier) |
| (die/’n) ander land | anderland (se mense) |
| (die/’n) ander man | anderman (se goed) |

## B

| Los | Vas |
|---|---|
| (’n) bad water *(hoeveelheid water)* | badwater *(water om in te bad)* |
| (’n) bankrot man *(insolvent)* | bankrotgras *(grassoort)* |
| baie kere/male *(meervoude)* | baiekeer/-maal *(enkelvoude)* |
| (’n) baster evangelis *(een wat hom so gedra)* | basterevangelis *(een wat ’n baster is)* |
| bebroeide eiers *(van hen of voël)* | bebroeide-eiers *(plantsoort)* |
| bekend maak/stel | bekendmaking/-stelling |
| belang stel | belangstel; belangstelling |
| (’n) benoude oomblik | benoudebors *(’n aandoening)* |
| binne in *(aan die binnekant in)* | binne-in (die water val) |
| (’n) bitter appel *(’n appel wat bitter is)* | bitterappel *(plant- en vrugsoort)* |
| (’n) blanke kind *(’n kind wat blank is)* | blankeskool *(skool vir blankes)* |
| (’n) blinde hond | blindemol *(molsoort; spel)*, blindevlieg |
| (’n) blou oog (hê) | (’n) blouoog *(bv. ’n nôi);* (iemand) blouoog (slaan) |
| (’n) blou bok *(een wat blou is)* | bloubok *(wildsoort)* |

| | |
|---|---|
| (hou dit) bo aan (die kant vas) | bo-aan (die lys staan) |
| (hou) bo deur (die sloot) | (stap gerus) bodeur |
| (jy moet jou) boeke vat (en loop) | boekevat *(godsdiensoefening)* |
| ('n) bont bok *(een wat bont is)* | bont(e)bok *(wildsoort)* |
| bont spring/trap *(hier en daar)* | bontspring *(in die moeilikheid wees)* |
| bo om (die hoek; *aan die bokant om die hoek)* | bo-om (loop; *aan die bokant om loop)* |
| bo oor (die bult; *aan die bokant oor die bult)* | (maklik) bo-oor (spring) |
| bo op (die kas; *aan die bokant op die kas*) | bo-op (sit; *aan die bokant op iets sit)* |
| ('n) broeis hen | ('n) broeihen |
| (jy sal jou) broek skeur | (dit gaan) broekskeur |
| brood en botter | brood-en-bottermaaltyd |
| (ons het) brood nodig | (dit is) broodnodig |
| (nie) by der hand (hê nie) | ('n) byderhand (wees) |
| by mekaar (kuier) | (reken dit) bymekaar |
| by voorbaat | byvoorbeeld |

## D

| | |
|---|---|
| (die een is) daar deur | daardeur (het dit gebeur) |
| (dit) daar laat (en terugkom) | (sonder bespreking) daarlaat |
| (hy is 'n) dag oud | ('n) dagoud (kuiken) |
| (op) dees aarde | deesdae |
| (hy is) der dae (sat) | (Hy was in geen) derdae (daar nie) |
| derde eeu | derde-eeus |
| ('n) derde klas kompartement *(d.w.s. 'n derde soort)* | ('n) derdeklas kompartement *(minderwaardig)* |
| | ('n) derdeklaskompartement *(een in die derde klas)* |
| (die) derde mannetjie *(van 'n aantal)* | derdemannetjie *(spel)* |
| dertiende eeu | dertiende-eeus |
| deser dae | deesdae |
| deur en deur | deurentyd |
| deur mekaar (aangespoor) | (die spul is) deurmekaar |
| die kant (van die pad) | diékant *(daardie kant)* |
| ('n) dik bek (hê) | dikbek (wees/sit) |
| ('n) dooie punt (bereik) | dooipunt *(punt waarop ys smelt)* |
| ('n skilpad sal sy) dop hou | (jy moet hom) dophou |
| drie kwart | ('n) driekwart (in die span) |
| drie uur *(tydsduur)* | drie-uur *(tydstip)* |
| (so 'n) droë bek (hê) | droëbek (sit) |
| droë vrugte *(wat nie sappig is nie)* | droëvrugte *(vrugte wat gedroog is)* |

## E

| | |
|---|---|
| edele bedoelings | edelgesteentes/edelman |
| (op sy) een beentjie (spring) | eenbeentjie *(spel)* |
| een dag *('n enkele dag)* | eendag *(onbepaalde geleentheid)* |
| (aan die) een kant | eenkant (staan) |
| een keer/maal/slag *(net een . . . )* | eenkeer/-maal/-slag *(onbepaalde tydstip)* |

| | |
|---|---|
| een oog (is seer) | (in die land van die blindes is) eenoog (koning) |
| een, twee, drie | een-twee-drie |
| een uur *(tydsduur)* | eenuur *(tydstip)* |
| een verdiepingshuis | eenverdiepinghuis |
| eerste eeu | eerste-eeus |
| (in die) eerste klas (slaag) | ('n) eersteklas (kêrel) |
| eerste minister | eersteministerskap |
| eeue lank | eeuelang(e) |
| (dis in sy) eie belang | (uit) eiebelang (doen) |
| elastiese materiaal | elastiekmateriaal |
| elfde eeu | elfde-eeus |
| elf uur *(tydsduur)* | elfuur *(tydstip)* |
| ewe goed/min/veel | eweas/ewenas, ewe-eens/eweneens, ewenwel/ewewel |

## F

| | |
|---|---|
| (Martel is 'n) Franse brandewyn | fransbrandewyn/fransdruiwe (is onderskeidelik S.A. brandewyn en druiwesoort) |
| fyn kant | fyntuin |
| fyn laken | (dit gaan) fynlaken |
| fyn porselein | fynporselein *(fyntjies en netjies)* |

## G

| | |
|---|---|
| gans en gaar | gansegaar |
| ('n) geel bek (hê) | geelbek *(o.a. vissoort)* |
| geel perske/wortel | geelperske/-wortel |
| geen twee (mense nie) | geeneen (nie) |
| Geheime Raad | geheimskrif |
| gemene reg | gemeenregtelik |
| getroude pare | getroudewoonstelle |
| glad en al | glattendal |
| glad nie (sleg nie) | gladweg |
| g'n een | geeneen |
| (in) Gods naam/(om) Gods wil | (in) hemelsnaam/vadersnaam/vredesnaam, (om) hemelswil |
| goed koop (en verkoop) | goedkoop *(nie duur nie)* |
| goed praat *(welsprekend wees)* | goedpraat *(met praat vergoelik)* |
| ('n) goeie dag (vir visvangs), Goeie Vrydag | goeiendag! |
| ('n) goue ring | ('n) goudaar |
| groen druiwe/mielies/vye | groendruiwe/-mielies/-vye |
| grond vat (en op die gras strooi) | (toe hy) grondvat, (hik hy) |
| ('n) grys bok *(een wat grys is)* | grysbok *(wildsoort)* |

## H

| | |
|---|---|
| half mal | halfkroon/halfrond *(s.nw.)* |
| ('n) hand vol (sere) | ('n) handvol *(hoeveelheid)* |
| ('n) harde koejawel (is nog groen) | (hy is) hardekoejawel |
| (op 'n) harde pad (ry) | hardepad (kry) |

| | |
|---|---|
| (moenie te) hard loop (op die nat vloer nie) | hardloop (en spring) |
| hard op (die vloer stamp) | hardop (lees) |
| heel agter (loop) | (die) heelagter (van die span) |
| (die) hele dag (gewerk) | heeldag (lol) |
| (kom) hier, jy, (kom hier) | ('n) hierjy |
| (die een is) hier deur | hierdeur (het dit gebeur) |
| hoë bome | hoëpriester |
| hoë oond | hoogoond |
| hoër skool | hoërskool, hoërskoolleerling |
| hot om (loop) | hotom *(pap)* |
| hou jou bek | hou-jou-bek-wet |

## I

| | |
|---|---|
| in ag/besit neem | inagneming/inbesitneming |
| in der ewigheid/minne/waarheid | inderdaad/inderhaas/indertyd |
| (jy moet dit) in een smelt (en in 'n ander meng) | ineensmelt |
| in gedagte (versonke) | ingedagte (wees) |
| in geval (van nood) | ingeval (dit gebeur) |
| in hegtenis neem | inhegtenisneming |
| in mekaar (se pad staan) | inmekaar *(ineen)* |
| in sake (van belang) | insake *(betreffende)* |
| in sig (kom) | insig (hê) |
| in vryheid stel | invryheidstelling |
| in werking tree | inwerkingtreding |

## J

| | |
|---|---|
| (hy is 'n) jaar oud | ('n) jaaroud (lam) |
| ja, broer, (ek luister) | ('n) jabroer |
| Jan Blom *(naam en van)* | janblom *(padda)* |
| Jan Rap/Salie | ('n) janrap/jansalie |
| jare lank | jarelang(e) |
| ('n) jong seun | ('n) jongkêrel/jonkman |
| jong osse (leer) | jongosse (inspan; *braak)* |

## K

| | |
|---|---|
| (sy) kaal voet | kaalvoet (loop) |
| kaf vreet | kafloop |
| (hy) kan nie (al wil hy) | Kannie (en Willie is tweelingbroertjies) |
| ('n) kelkie wyn (drink) | kelkiewyn *(voël)* |
| kennis maak | kennismaking |
| (jy moet) klaar praat | (dis) klaarpraat |
| ('n) klein huisie | ('n) kleinhuisie |
| ('n) klein kind | ('n) kleinkind/kleinjong/kleinmeid |
| ('n) koper pot *(koperkleurig)* | ('n) koperpot *(pot van koper)* |
| (die as is) kort af | kortaf (antwoord) |
| kort by | kortby (krieketterm); digby |
| (span hom) kort om (die bene) | kortom (gesê; *kortweg)* |
| kort verhaal | kortverhaal *(soort verhaal)* |

| | |
|---|---|
| koue wind | kouekoors *(soort koors)* |
| kwaai hond(e) | kwaaivriende (wees) |
| ('n) kwart uur | ('n) kwartier |

L

| | |
|---|---|
| laer skool | laerskool, laerskoolleerling |
| lang wa *(wa wat lank is)* | langwa *(onderdeel van wa)* |
| ('n) lekker lyf (vir atletiek) | lekkerlyf (wees) |
| lief kry | liefhê |
| links om (loop) | ('n) linksom-rigting (inslaan) |
| (twee) los hande (hê) | loshande (ry) |

M

| | |
|---|---|
| (hy is 'n) maer man | maerman *(plantnaam)* |
| (dit is 'n) maer merrie | (jou) maermerrie (stamp) |
| ('n) maksimum (moeilikhede) | maksimum-en-minimumtermometer |
| ('n) minimum (moeilikhede) | |
| malkop vent | malkopsiekte |
| mis gooi/loop/skiet/slaan | mishaag/-ken/-lei/-reken |
| (hy het) moed verloor | (op) moedverloor (se vlakte) |
| ('n) mond vol (sere) | ('n) mondvol (Afrikaans) |
| mooi praat *(welsprekend wees)* | mooipraat *(pleit, soebat)* |
| ('n) mud koring | ('n) mudsak *(soort sak)* |

N

| | |
|---|---|
| negende eeu | negende-eeus |
| nege uur *(tydsduur)* | nege-uur *(tydstip)* |
| net nou *(slegs nou)* | netnou *(straks)* |
| nie nakom (nie) | nie-nakoming |
| nietig verklaar | nietigverklaring |
| nog/weer eens | nogal/nogmaals |
| ('n) normale geval | normaalskool/normaalweg |
| nou al/goed/ja | noudat |
| (die) nuwe jaar | Nuwejaar *(Nuwejaarsdag)* |
| Nuwe Testament | Nieu-Testamenties |

O

| | |
|---|---|
| (wie kom daar) onder aan | onderaan (die lys) |
| onder grond (bedek) | (die) ondergrond |
| (kla) oor werk | (hy) oorwerk (hom) |
| (gooi dit maar) op een hoop | (jy moet die gerwe) opeenhoop |
| op sig (stuur) | (in hierdie) opsig |
| op sigself (staan) | opsigselfstaande |
| op skrif (stel) | (die) opskrif |
| ('n) ou baas (op sy gebied) | oubaas (en kleinbaas) |
| ou hout *(hout wat oud is)* | ouhout *(houtsoort)* |
| ou nôi | ounôi (en nonnie) |
| (sy) ou pa (heet na sy oupa) | (sy) oupa (heet na sy oupa-grootjie) |
| ('n) ou soldaat | ('n) oud-soldaat |

| | |
|---|---|
| Ou Testament | Ou-Testamenties |
| ou volk (uit die verlede) | ouvolk *(diersoort)* |
| ou vrou *(nie meer jonk nie)* | ouvrou *(vroedvrou)* |

P

| | |
|---|---|
| pad langs (huis toe loop) | padlangs (handel) |
| pas klaar *(net klaar)* | pasklaar *(geskik)* |
| per honderd | persent *(per 100)* |
| plat taal | Platduits |
| (breë) plat voete | platvoete *(liggaamsgebrek)* |
| privaat/private eiendom | privaatdosent |

R

| | |
|---|---|
| raak gooi/loop/skiet/slaan | raaklyn/-punt |
| (na) regs om keer | regsomkeer (maak) |
| regte hoek *(van 90 grade)* | reghoek *(reghoekige vierkant)* |

S

| | |
|---|---|
| sesde eeu | sesde-eeus |
| sestiende eeu | sestiende-eeus |
| ses uur *(tydsduur)* | sesuur *(tydstip)* |
| sewentiende eeu | sewentiende-eeus |
| sewe uur *(tydsduur)* | sewe-uur *(tydstip)* |
| ('n) siek man | siekekamer/siek(t)everlof |
| siende blind | sienderoë |
| silwer vis *(silwerkleurige)* | silwervis *(vissoort)* |
| (kinders in die) skool hou | skoolhou *(onderwys gee)* |
| ('n netjiese) skoon skip | skoonskip (maak) |
| skoon veld (sonder onkruid) | skoonveld (wees) |
| (hy) skreeu lelik | skreeulelik (wees) |
| ('n gedagte) sleg sê *(bewoord)* | (iemand) slegsê |
| (doen dit) so dat (jy dit nie hoef oor te doen nie) | (skrywe gou) sodat (ons kan weet) |
| (lekker) soet koek | (vir) soetkoek (opeet) |
| (hy staan) so ewe (astrant) | so-ewe *(netnou)* |
| so lank (laas) | solank *(intussen)* |
| son op (loop) | sonop *(sonsopgang)*, ('n) sonop-rigting |
| so seer *(baie pynlik)* | soseer *(in so 'n mate)* |
| (dis darem) so ver (om te loop) | sover (ek weet) |
| so wat *(so iets)* | sowat *(ongeveer)* |
| (daardie wiel sal 'n) spoor sny (in die pad) | (die hond kan goed) spoorsny |
| standerd ses | standerd-sesser |
| stroom op loop | stroomop-rigting |
| swart slang *(slang wat swart is)* | swartslang *(slangsoort)* |

T

| | |
|---|---|
| (die vrug het 'n) taai pit | ('n) taaipit/taaipitperske |
| te eniger tyd/te(n) alle tye/te(r) geleëner tyd/ter wille van | ternouernood, terselfdertyd |

| | |
|---|---|
| te goed/kort | ('n) tegoed/tekort |
| te(n) laste lê | te(n)lastelegging |
| ter dood veroordeel | terdoodveroordeling |
| te veel | ('n) teveel |
| te water laat | tewaterlating |
| tiende eeu | tiende-eeus |
| tien rand note *of* tien rand in note | tien randnote *(10 van R1 elk),* tienrandnote *(note van R10 elk)* |
| tien uur *(tydsduur)* | tienuur *(tydstip)* |
| (praat met 'n byna) toe mond | toemond (praat) |
| ('n) tolletjie garing *(hoeveelheid)* | tolletjiegaring *(garing om 'n tolletjie)* |
| totale koste | totaalindruk |
| tot stand bring | totstandbrenging *of* totstandbringing |
| (aan 'n) tou trek | toutrek |
| tuis bly/bring/gaan/kom | (aan iemand se verstand) tuisbring |
| twaalfde eeu | twaalfde-eeus |
| twaalf uur *(tydsduur)* | twaalfuur *(tydstip)* |
| tweede eeu | tweede-eeus |
| (uit die) tweede graad/hand | tweedegraads/tweedehands |
| (in die) tweede rang | tweederangs |
| twee uur *(tydsduur)* | twee-uur *(tydstip)* |
| twintigste eeu | twintigste-eeus |

## U

| | |
|---|---|
| uit mekaar (se gedagtes) | uitmekaar *(uiteen)* |

## V

| | |
|---|---|
| (die boom het 'n) vaal blaar | vaalblaar (o.a. *druiwesoort)* |
| van daar (af is dit sigbaar) | vandaar *(gevolglik)* |
| van mekaar (hoor) | vanmekaar *(vaneen)* |
| van môre (af) | vanmôre |
| van waar *(waarvandaan)* | vanwaar *(ten gevolge waarvan)* |
| vars waterblomme | varswaterblomme |
| veertiende eeu | veertiende-eeus |
| vierde eeu | vierde-eeus |
| vier uur *(tydsduur)* | vieruur *(tydstip)* |
| vir eers/vir vas | vereers/vervas |
| vir goed/vir lief (neem) | (iemand vir skade) vergoed/verlief (wees) |
| (die dam) vol hou | volhou (dat) |
| (jou plek) vol staan | volstáán (met te sê dat . . .) |
| (begin van) voor af | vooraf (weet) |
| voor die dag (kom met) | vorendag (kom met) |
| (klim) voor oor (die disselboom) | (hy val) vooroor |
| (sit dit) voor op (die stoep) | (stel 'n feit) voorop |
| (gaan) voor uit (by die voordeur) | (vra betaling) vooruit |
| vrees aanja | vreesaanjaging |
| vroeë ryp | vroeëpampoen *(soort pampoen)* |
| (jy kan die) vrug gebruik (vir) | (die) vruggebruik (van iets hê) |
| (sy) vuil baard (is onversorg) | vuilbaard *(leeu)* |
| (iets) vuil maak | vuilmaak *(behoefte doen)* |
| vuil werk | vuilsiekte |

| | |
|---|---|
| vyfde eeu | vyfde-eeus |
| vyf pond note *of* vyf pond in note | vyf pondnote *(vyf note ter waarde van £1 elk),* |
| | vyfpondnote *(note ter waarde van £5 elk)* |
| vyftiende eeu | vyftiende-eeus |
| vyf uur *(tydsduur)* | vyfuur *(tydstip)* |

W

| | |
|---|---|
| (soek 'n kooltjie in die) warm assies | warmassies *(insektesoort)* |
| ('n) warm patat | warmpatat(s) *(kinderspel)* |
| (dis nie) wat wonders (nie) | (dis nie 'n) watwonderse (perd nie) |
| ('n) wilde bees *(makke wat wild is)* | wildebees *(wildsoort)* |
| (maak dit in die) wind droog | (dit is al) winddroog |
| windmaker (speler) | uithalerspeler |
| (dit is skoon) wit hout | without *(houtsoort)* |
| (die boklam het een) wit voetjie | witvoetjie (soek) |
| (die boom het 'n) wit wortel | witwortel *(groentesoort)* |
| (die plant se) wortel vrot | (die plant ly aan) wortelvrot |
| (jy moet aan die) wortel trek | (jy moet) worteltrek (in die Wiskunde) |
| (hy was 'n) wys(e) man | ('n) wysgeer |
| (hy) wys vinger (vir my) | ('n ring aan sy) wysvinger |

## *II. Hoofsaaklik Meerledige Verbindinge*

Daar is reeds enkele voorbeelde van drieledig saamgestelde woorde (in XVI, A., B. en C. en die Lys hierby) gegee. Hierby kan nog enkele wenke oor drie- en meerlediges in die algemeen gevoeg word.

i. Die skryfwyse hiervan verskil nie wesenlik van dié van tweelediges nie. As **grasdak** en **huis, inmaak** en **fabriek, inry** en **teater, troudag** en **viering,** bv. almal paarsgewyse saam gebruik word soos die eerstes van elke paar, dan word ook die drieledige verbindinge as 'n geheel vas geskrywe en wel onderskeidelik as: **grasdakhuis, inmaakfabriek, inryteater, troudagviering.**

ii. Daar is egter enkele gevalle waarby 'n mens eers 'n oomblik moet nadink.

a. As die laaste twee woorde van 'n drieledige verbinding vas geskrywe word, word die eerste gewoonlik ook aan die laaste twee vas geskrywe as dit met die tweede saamgaan, bv. **gewapendebeton-ingenieur** *(ingenieur wat met gewapende beton werk),* **suurlemoensap** *(sap van suurlemoene),* **tweerandnote** *(note van twee rand elk),* **vierperdewaens** *(waens deur vier perde getrek).*

b. As die laaste twee woorde van 'n drieledige verbinding egter wel vas geskrywe word, word die eerste gewoonlik los van die laaste twee geskrywe as dit met die heel laaste saamgaan, bv. **gewapende betoningenieur** *(betoningenieur wat gewapen is),* **suur lemoensap** *(suur sap van lemoene),* **twee randnote** *(twee note van 'n rand elk),* **vier perdewaens** *(vier waens deur perde getrek).*

c. Die skryfwyse van verbindinge soos **hand + uit + ruk, keel + af + sny,** ens. (s.nw. + bw./b.nw. + ww.) hang van die groepering af. As die tweede woord nouer saamgaan met die eerste, word die eerste twee vas geskrywe en die derde los, bv. **hand-uit ruk, keel-af sny.**
Gaan die tweede woord egter nouer saam met die derde, word die tweede en die derde vas geskrywe en die eerste los, dus **hand uitruk, keel afsny.** In gevalle soos die laaste twee móét die eerste woord los staan as dit verbind is met 'n voorafgaande lidw. of vnw. of „se" ens., bv. die/jou/Jan se **hand uitruk/keel afsny** e.d.m.

Enigsins vergelykbaar met die voorafgaande is verbindinge soos **voor + oor + loop, voor + uit + loop** e.d.m., wat volgens die groepering geskryf kan word: **vooroor loop** of **voor oorloop, vooruit loop** of **voor uitloop,** ens. In dié soort verbinding word al drie woorde soms vas geskrywe, bv. **vooroorloop, vooruitloop,** maar soms al drie los, bv. **links/regs om loop.**

iii. Die skryfwyse van enkele ander tipes is reeds elders behandel, daarom word hier volstaan met die volgende verwysings:

a. die tipe **swartkop- Persiese skaap** (kyk Spelrr. bl. 13);
b. die tipe **bek-en-klouseer** (Spelrr. bl. 12);
c. die tipe **Ferdinand de Lesseps-druiwe** (Spelrr. bl. 11.)

*SAMEVATTING*

1. As daar twyfel omtrent die skryfwyse (vas of los of vas en los) bestaan, raadpleeg in die eerste plek die (algemene) Woordelys, daarna die stuk (No. XVI) oor DIE SKRYFWYSE VAN WOORDE — LOS OF VAS (A., B. en C. en veral die Oorweginge onder B. en die voorbeelde daarby).

2. As daar dan nog twyfel bestaan, beredeneer die betrokke geval na die voorbeeld van die gegewens wat hier verstrek word. Probeer uself altyd rekenskap gee van die skryfwyse waartoe u besluit.

3. Skryf *los* waar u *kan,* d.w.s. waar daar geen dwingende, taalkundige redes bestaan om vas te skrywe nie.

4. Skryf *vas* waar u *moet,* d.w.s. waar daar wel dwingende, taalkundige redes bestaan om vas te skrywe, soos in die geval van samestellings.

# A

a, -'s
a!
a *of* akka, ge-
aag!
aai!
aai, ge-
aaklig, -e
aalmoes, -e
aalmoesenier, -e *of* -s
aalwee, -s, *of* aalwyn, -e
aambeeld, -e
aambei, -e
aamborstig, -e
aanbestee, het –
aanbeveel, het –
aanbevole *(– hotel)*
aanbid, het –
aanbiddelik, -e
aanbie *of* aanbied *of* aanbieë, aange-
aanbieder *of* aanbieër, -s
aanbieding, -e *of* -s
aanbod, aanbiedinge *of* aanbiedings, *of* aanbot, -te
aanbrandsel, -s
aand, -e
aandadig
aandag
aandagtelik *of* aandagtiglik
aandagtig, -e
aandagtiglik *of* aandagtelik
aandeelhouer
aandeelsertifikaat *of* aandelesertifikaat
aandenking, -e *of* -s
aan die kant *of* aan kant *(– – – maak)*
Aandland *of* Awendland
aandstond, -e, *of* aandstonde, -s
aandui *of* aanduie, aange-
aaneen
aaneenflans, aaneenge-
aaneengeflans, -te
aaneenry *of* aaneenrye *of* aaneenryg, aaneenge-
aan een skryf *of* skrywe *(net aan een, nie aan almal nie)*
aaneen skryf *of* skrywe *(aanhoudend)*
aaneenskryf *of* aaneenskrywe *(die – van woorde)*
aanerd, aangeërd
aangee *(s.nw.)*, -eë
aangee, aange-
aangeër, -s
aangeheg, -te
aangehoudene, -s
aangenome *(– kind)*
aangepas, -te
aangeslib, -de
aangespe *of* aangesper, aange-
aangryns, aange-
aanhê, aangehad
aanheg, aange-
aan kant *of* aan die kant *(– – maak)*
aanklag, -te, *of* aanklagte, -s
aankomde *(– maand)*
aankomeling, -e
aankomende *(– trein)*
aanlê, aange-
aanlêer, -s
aanleg, -êe *of* aanlegginge
aanleiding, -e *of* -s
aanliggend, -e *('n – hoek)*
aanmekaar *(aaneen)*
aan mekaar *(– – gee)*
aan mekaar skryf *of* skrywe *(die een aan die ander)*
aanmekaar skryf *of* skrywe *(aanhoudend)*
aanmekaarskryf *of* aanmekaarskrywe *(die – van woorde)*
aanmekaarspring, aanmekaarge-
aanmerking, -e, *of* -s
aanmerklik, -e
aanname, -s
aanneem, aange-
aanneme, -s, *of* aanneming, -e *of* -s
aanpassingsvermoë

aanreg, aange-
aanrig, aange-
aans *of* aansies
aansê, aange-
aansêbrief
aansien *(sonder – des persoons)*
aansienlik, -e
aansies *of* aans
aansit, aange-
aansitter, -s
aanskou *(in – neem)*
aanskou, het –
aanskouingsles
aanskoulik, -e
aanslaan, aange-
aanslaan, aanslane
aanslag, aanslae
aanslib, aange-
aanspraak
aanspreeklik, -e
aanspreekvorm
aanstalte *of* aanstaltes
aanstons
aantasting
aanteel *(s.nw.)*
aanteel, aange-
aantekening, -e *of* -s
aantreklik, -e
aantyging, -e *of* -s
aanvaar *(aanneem),* het –
aanvaar *(van 'n skip),* aange-
aanvaarbaar *(aanneemlik)*
aanvaarding *(aanneming),* -e *of* -s
aanvaring *(van 'n skip),* -e *of* -s
aanwen, aange-
aanwend, aange-
aanwensel, -s
aapsekos
aapsestert *of* aapstert
aapskeloeder, -s
aapstert *of* aapsestert
aar, are
aarbei, -e
aard
aard, ge-
aardbewing, -e *of* -s
aarde
aardig, -e
aarding
aardjie *('n – na sy vaartjie)*
aards, -e
aarseling, -e
aartappel *of* ertappel, -s
aartjie *(klein aar),* -s
aartsbiskop
aartsvyand
aarverkalking
aas, ase
aas, ge-
aasvoël, -s
aasvretend, -e
ab, -te
AB-ab *of* AB-jab
abaksiaal, -iale
abakus, -se
abattoir, -s
abba, ge-
abbakaggel
abbakaros
abbaoond
abbreviatuur, -ure
ABC-boek
abdikasie, -s
abdikeer *of* abdiseer, ge-
abdis, -se
abdiseer *of* abdikeer, ge-
abdolkater
abdomen, -s *of* abdomina
abdominaal, -ale
abdominoskopie
abdy, -e
aberrasie, -s
abiekwahout *of* abiekwashout
abissaal, -ale
AB-jab *of* AB-ab
abjater, -s
ablaktasie
ablatief, -iewe
ablaut, -e
ablautreeks
ablautsverskynsel
ablou *(hasie –)*
abnormaal, -ale
abnormaliteit, -e
abonneer, ge-
abonnement, -e
aboraal, -ale
aborsie, -s

abortief, -iewe
abortus
abragiaat, -iate
abrakadabra
abrup, -te
abruptheid
absensie, -s
absent *(afwesig)*
absenteer, ge-
absenteïsme *of* absentisme
abses, -se
absint *(likeur)*
absintien *of* absintine
absis *(in die wiskunde)*, -se
absolusie, -s
absolutisme
absoluut, -ute
absorbeer, ge-
absorpsie
abstraheer, ge-
abstrak, -te
abstraksie, -s
abstraktheid
absurd, -e; -er, -ste
absurditeit, -e
abuis *(per –)*
abusief, -iewe
abusieflik *of* abusiewelik
achilie
Achilleshiel *of* Achillespees
acholie
achondroplas, -te
achromasie
achromaties, -e
achromatisme
acre *(vlaktemaat)*, -s
acta
activa *(– en passiva)*
Actuarius Synodi
adaksiaal, -iale
adamsappel
adaptasie, -s
adapteer, ge-
addendum, -s *of* addenda
addertong
addisie, -s
addisioneel, -ele
additief, -iewe
adel *(die –)*
adel, ge-
adelaar, -s
adellik, -e
ademloos *of* asemloos, -ose
adenien *of* adenine
adenoïde, -s, *of* adenoïed, -e
adenoïed, -e *(– vegetasie)*
adenoom, -ome
aderlik, -e
adhesie, -s
ad hoc-komitee
adiabaties, -e
adieu, -s
adjektief, -iewe
adjektiveer, ge-
adjektiwies, -e
adjudant, -e
adjudant-generaal, adjudante-generaal
adjunk, -te
adjunk- eerste minister
adjunk-kommissaris, -se
administrasie, -s
administrateur, -s
administratief, -iewe
administreer, ge-
admiraal, -s *of* -ale
admiraliteit, -e
admissie-eksamen
adolessensie
adolessent, -e
adoons, -e
adopsie, -s
adopteer, ge-
adoptief, -iewe
adosseer, ge-
adrenalien *of* adrenaline
adres, -se
adresseer, ge-
adsorbeer, ge-
adsorpsie
adsorptief, -iewe
Advent
adverbiaal, -iale
adverbium, -s *of* adverbia
adverteer, ge-
advertensie, -s
advies, -e
adviseer, ge-

adviserend, -e
adviseur, -s
advokaatpeer *of* avokadopeer
aërenchiem
aërobatiek
aërobiose
aërodinamika
aërofagie
aërometer
aëroob, -obe
aërosistose
aërostaat, -ate
aërostaties, -e
aërostatika
af arm *(hy het 'n – –)*
afarmman
afasie
afbeenskaap
afbraak
afbreuk
afdraand, -e *of* -es *of* -s, *of* afdraande, -s
afdraand, -e *of* afdraans
afdryfsel, -s
afelium *of* aphelium
aferese *of* aferesis
affeil *(dweil),* afge-
affêre, -s
afferent, -e
affêring, -s
affiliasie, -s
affilieer, ge-
affineerdery, -e
affiniteit, -e
affodil, -le
affront, -e
affronteer, ge-
affuit, -e
Afgaan, -ane
Afgaans, -e
afgedaan, -ane
afgedank, -te
afgedankste
afgeknot, -te
afgelas, het –
afgelas, -te
afgelasting, -e *of* -s
afgeoes, -te
afgeskeidene, -s
afgesonder, -de, *of* afgesonderd, -e
afgestorwene, -s
afgod, -e
afgodery
afgodies, -e
afgodstempel
afgryslik, -e
afhaak, afge-
afjak, afge-
afkalf *of* afkalwe *of* afkalwer, afge-
afkeer
afkeer, afge-
afkerig, -e
afkeur, afge-
afkeurenswaardig, -e; -er, -ste
afkeuring
afknot, afge-
aflê, afge-
aflebie
afleiding, -e *of* -s
afname, -s
afneming, -e *of* -s
afoes, afge-
afonie
af oor *(die koppie het 'n – –)*
afoorkoppie
aforisme, -s
aforisties, -e
Africana
Afrikaan *(inboorling van Afrika),* -ane
Afrikaans, -e
Afrikaansgesind, -e
Afrikaansskrywend, -e
Afrikaanssprekend, -e
Afrikaanssprekende, -s
Afrikaanstalig, -e
Afrikaner, -s
afrikaner *(blomsoort),* -s
Afrikanerbees
Afrikanerdom
Afrikanis, -te
Afrikanisme, -s
Afrikanistiek
afrodiet
afrokkel, afge-
afset *(s.nw.),* -te
afset, afge-

afsetgebied
afsetsel, -s
afsetter *(bedrieër)*, -s
afsettery, -e
afsetting, -e *of* -s
afsit, afge-
afsitter *(by atletiek)*, -s
afskaduwing
afskei *of* afskeie, afge-
afskuwelik, -e
afstammeling, -e
afstandskompositum, -s *of* -komposita
afstootlik, -e
aftandig *of* aftands, -e
aftob, afge-
aftrede *of* aftreding
aftree, afge-
afval *(s.nw.)*
afval, afge-
afvyl *(met 'n vyl)*, afge-
afwen, afge-
afwend, afge-
afwisseling
ag *(– gee)*
ag!
ag, -s *of* -te, *of* agt, -e *of* -s
ag, ge-
agaat, -ate
agapant, -e
agar-agar
agawe, -s
agbaar, -are
agdaegeneesbossie *of* agtdaegenees-bossie
ageer, ge-
agenda, -s
agent, -e
aggie, -s
agglomeraat, -ate
agglutinasie, -s
agglutineer, ge-
agglutinien *of* agglutinine
aggregaat, -ate
aggressie
aggressief, -iewe
aggressor, -s
aghoek *of* agthoek
agie *(nuuskierige –)*, -s
agitasie, -s
agitator, -s
agiteer, ge-
agnaat, -ate
agnosties, -e
agnostikus, -se *of* agnostici
agnostisisme
a-godsdienstig
agorafobie
agrafie
agrammatisme
agrariër, -s
agraries, -e
agretjie, -s
agrimonie *of* akkermonie
agronomie
agronomies, -e
agronoom, -ome
A-grootterts
agrostografie
agste *of* agtste
agt, -e *of* -s, *of* ag, -s *of* -te
agtdaegeneesbossie *of* agdaegenees-bossie
agtelosig *of* agterlosig, -e
agtenswaardig, -e
agter
agteraan *(hulle staan –)*
agter af *(van – –)*
agteraf
agter-agterkleinkind
agterbly, agterge-
agterbuurt, -e, *of* agterbuurte, -s
agterent
agterkant
agterkantse *of* agterkantste
agterkant toe
agterkleinkind
agterkom, agterge-
agterlaat, agterge-
agterlosig *of* agtelosig, -e
agtermekaar *(in orde; soos dit hoort)*
agter mekaar *(in volgorde)*
agtermiddae *of* agtermiddags *(bw.)*
agternasit, agternage-
agter opskop
agterop skop *of* agteropskop, agterop ge- *of* agteropge-

agterossambok
agterstaan *(onderdoen vir iem.),* agterge-
agterstevoor
agtertoe
agteruitgaan, agteruitge-
agter uitloop
agteruit loop *of* agteruitloop
agterweë *(– bly/laat)*
agthoek *of* aghoek, -e
agtien *of* agttien
agtiende-eeus *of* agttiende-eeus, -e
agtste *of* agste
agttien *of* agtien
agttiende-eeus *of* agtiende-eeus, -e
agtuur *of* aguur *(tydstip; maaltyd)*
agt uur *of* ag uur *(tydsduur)*
agurkie, -s
aguur *of* agtuur *(tydstip; maaltyd)*
ag uur *of* agt uur *(tydsduur)*
ai!
ai *(voor eiename)*
aia, -s *(ook* ai *voor eiename)*
aikôna! *of* haikôna!
air, -s
aits! *of* aitsa!
a ja a!
ajosie, -s
akademie, -s
akademies, -e
akademikus, -se *of* akademici
akant, -e
akasia, -s
akelei, -e
akineties, -e
akka *of* a, ge-
akkedis, -se
akker, -s
akkermonie *of* agrimonie
akkerwanie
akklamasie
akklimatiseer, ge-
akkolade, -s
akkommodasie
akkompanjeer, ge-
akkoord, -e
akkordeer, ge-
akkordeon, -s
akkrediteer, ge-
akkumulator, -e *of* -s
akkuraat, -ate; -er, -ste
akkusatief, -iewe
akoestiek
akoesties, -e
akoliet, -e
akondiel
akoniet
akrobaat, -ate
akrobaties, -e
akrochordaal, -ale
akrodont, -e
akropetaal, -ale
akrostigon, -s
aks *(maat),* -e
akselerasie
akselereer, ge-
aksent, -e
aksentueer, ge-
aksepteer, ge-
aksiaal, -iale
aksie, -s
aksillêr, -e
aksioma, -s, *of* aksioom, -iome
aksiomaties, -e
aksyns, -e
akte, -s
aktekantoor
akte-uitmaker, -s
akteur, -s
aktief, -iewe
aktinaal, -ale
aktinie, -ieë
aktinies, -e
aktinium *(element)*
aktinomorf, -e
aktiveer, ge-
aktivis, -te
aktiwiteit, -e
aktrise, -s
aktualiteit, -e
aktuarieel, -iële
aktuaris, -se
aktuarius, -se
aktueel, -uele
akuut, -ute; -uter, -uutste
akuutaksent
akwaduk, -te
akwamaryn, -e

akwarel, -le
akwarium, -s
alabama *of* alibama
alarm, -s
albakoor *(visnaam)*, -ore, *of* halfkoord, -e
Albanees, -ese
albas *(s.nw.)*
albaste fles
albaster, -s
albasterspel
albatros, -se
albei
albino, -'s
album, -s
albumien *of* albumine
albuminoïde, -s, *of* albuminoïed, -e
albuminoïed *(b.nw.)*, -e
alchemie
alchemis, -te
aldaar *(daar)*
al daar *(reeds daar)*
aldae *of* aldag *(gereeld)*
al dae *(reeds dae)*
aldag *of* aldae *(gereeld)*
aldehide *of* aldehied
aldeur
aldose, -s
al drie
aldus
aleer
aleksandryn, -e
aleksie
alewig
alfa *(die – en omega)*
alfaam *of* halfaam, -ame
alfaämilase
alfabet, -te
alfabeties, -e
alfastrale
alfenide *of* alfenied
alg, -e, *of* alge, -s
algaande *(gaandeweg)*
al gaande *(onder die loop)*
algar
alge, -s, *of* alg, -e
algebraïes, -e
Algemeen-Beskaaf
algemeen-menslik
Algeryn, -e
Algeryns, -e
algorisme *of* algoritme
alhier
al hoe meer
alhoewel
alias, -se
alibama *of* alabama
alibi, -'s
aliëneer, ge-
alikreukel *of* arikreukel, -s
alimentasie
alinea, -s
alisarien *of* alisarine
aljimmers
alkali, -ë *of* -'s
alkalies, -e
alkaloïde, -s, *of* alkaloïed, -e
alkaloïed *(b.nw.)*, -e
alkant *(dis – selfkant)*
alkohol, -e
alkoholies, -e
alkoholis, -te
alla!
allawêreld! *of* allewêreld!
alledaags, -e
allee, -eë
alleen
allegaartjie, -s
allegorie, -ieë
allegories, -e
allemansgek
allemansvriend *of* allemansvrind
allemastig!
allemensig!
allemintig!
allenig
aller *(in – haas/yl)*
allerbeste
allergie, -ieë
allergies, -e
allerhande
allerlei
allerliefste
allerweë
allesbehalwe *(– slim)*
alles behalwe *(hy het – – geld)*
allesins
allesomvattend *of* alomvattend, -e

allewêreld! *of* allawêreld!
alliansie, -s
alliasie, -s
allieer, ge-
allig
alligator, -s
alliterasie, -s
allitereer, ge-
allochtoon, -one
allongeer, ge-
allooi, -e
allotrofie
allotroop, -ope
allotropie
allure, -s
alluviaal, -iale
alluvium
almal
almanak, -ke
almandien *of* almandine
almaskie
al meer
almelewe
Almoëndheid
al na *(– – die geval)*
aloïen *of* aloïne
alom *(– bekend)*
al om *(– – die bos)*
alomteenwoordig, -e
alomvattend *of* allesomvattend, -e
aloue
alpakka
Alphonse Lavallée *(druifsoort)*
Alpyns, -e
alreeds
also *(so)*
al so *(– – lief)*
alt, -e
altaar, -are
altans
alte *(baie)*
al te *(reeds te)*
altemit *of* altemits
alternatief, -iewe
altesaam *of* altesame
altoos
altruïsme
altruïsties, -e
altwee *of* al twee
altyd
altyddurend, -e
aluin
aluminium *(element)*
alveolaar *(s.nw.)*, -are
alveolêr *(b.nw.)*, -e
alveool, -eole
alvermoënd, -e
alvleisklier
alvorens
al weer
alwetend, -e
alwys, -e
amaas
amalaita *of* malaita, -s
amalgaam, -ame
amalgameer, ge-
amandel, -s
amarant, -e
amaril
Amasone, -s *(volk)*
amasone, -s
amateur, -s
ambag, -te
ambagsman, -ne *of* ambagslui
ambassade, -s
ambassadeur, -s
ambergrys
ambisie, -s
ambisieus, -e
ambitus
ambivalensie
ambivalent, -e
ambraal
ambrosyn
ambulans, -e
amebe, -s
ameboïed *(b.nw.)*, -e
amegtig, -e
amen, -s
amendeer, ge-
amendement, -e
Amerikaans, -e
Amerikaner, -s
amerikaniseer, ge-
amerikium *(element)*
ametis, -te
ametrie

ameublement *of* meubelment *of* meublement, -e
amfiartrose
amfibie, -ieë
amfibies, -e
amfibool
amfibrag, -ge
amfibraggies, -e
amfideties, -e
amfiseel
amfistiel
amfiteater
Amharies, -e
amigdalitis
amigdaloïde, -s
amigdaloïed *(b.nw.)*, -e
amikaal, -ale
amilase
amiloïde, -s, *of* amiloïed, -e
amiloïed *(b.nw.)*, -e
ammeter
ammoniak
ammoniet, -e
ammunisie
amnesie
amnestie
amok *(– maak)*
amoreel, -ele
amorf, -e
amorfisme
amortisasie
amoureus, -e
amp, -te
ampelografie
amper
ampère, -s
Ampie *(armeblanke)*, -s
ampie *(klein amp)*, -s
amplitude, -s
ampseed
ampshalwe
amptelik, -e
ampteloos, -ose
amptenaar, -are
amptenaarswêreld
ampul, -le
amputasie, -s
amputeer, ge-
amulet, -te
amusant, -e
amuseer, ge-
anaal, -ale
anaboom
anachoreet, -ete
anachronisme, -s
anachronisties, -e
anaërobiose
anaëroob, -obe
anagenese
anagram, -me
anaklinaal, -ale
anakoloet, -e
analfabeet, -ete
analfabetisme
analis, -te
analise, -s
analiseer, ge-
analities, -e
analitikus, -se *of* analitici
analogie, -ieë
analogies, -e
analogon, analoga
analoog, -oë
anamorfose, -s
anandrie
anandries, -e
anapes, -te
anaplasma
anargie
anargis, -te
anatema, -s
anatomie
anatomies, -e
anatomiseer, ge-
anatoom, -ome
anatroop, -ope
andalusiet
ander dag *('n/die – –; 'n/die volgende dag/keer)*
anderdag *(later)*
anderdagmôre *of* anderdagmore *(die –)*
anderhalf
anderhalf dag *of* anderhalwe dag
ander kant *(aan die – – van)*
anderkant
anderkantse *of* anderkantste
anderkant toe

anderland
andermaal
anderman *(dis - se goed)*
ander man *('n - -)*
anders *of* anderste *of* anderster
andersins
andersom
andersoortig, -e
anderste *of* anderster *of* anders
andersyds
andertalig, -e
andoelie, -s
andyvie
a nee a!
anekdote, -s
anekdoties, -e
anemie
anemies, -e
anemofilie
anemometer
anemoon, -one
aneroïed *(b.nw.)*, -e
anestesie
anestesiologie
anestetikum, -s *of* anestetika
anetool
aneurisme, -s
angelier, -e
Angel-Saksies, -e
angina
angiosperm, -e
Anglikaan, -ane
Anglikaans, -e
Anglis, -te
angliseer, ge-
Anglisisme, -s
Anglo-Boereoorlog
Anglofobie
Anglofoob, -obe
Anglo-Fries, -e
Anglomaan, -ane
Anglomanie
Angolees, -ese
angora, -s
angs, -te
angstig
anhidride *of* anhidried
anhidriet
anilien *of* aniline
animeer, ge-
animo
animositeit, -e
anioon, -ione
aniset
anisodont, -e
anisool
anisotroop, -ope
anker, -s
anker, ge-
ankilose
ankilostomiase
anna *(muntstuk)*, -s
annale
annalien *of* annaline
anneks, -e
anneksasie, -s
annekseer, ge-
annoteer, ge-
annuïteit, -e
annuleer, ge-
anode, -s
anofelesmuskiet
anogeen, -ene
anomaal, -ale
anomalie, -ieë
anomalodont, -e
anomalologie, -ieë
anomodont, -e
anoniem, -e
anonimiteit
anonimus, -se *of* anonimi
anorganies, -e
ansiënniteit
ansjovis, -se
antagonis, -te
antagonisties, -e
Antarkties, -e
antebragium *of* antibragium
antedateer, ge-
antediluviaal, -iale, *of* antediluviaans, -e
antenne, -s
antesedeer, ge-
antesedent, -e
anti-alles
antibioties, -e
antibiotikum, -s *of* antibiotika
antibragiaal, -iale

antibragium *of* antebragium
antichambre, -s
antichloor
antichrese
Antichris
antiek, -e
antiërosie
antifebrien *of* antifebrine
antifoon
antikiteit *of* antikwiteit, -e
antikwaar, -are
antikwariaat, -ate
antikwaries, -e
antikwiteit *of* antikiteit, -e
antiloop, -ope
antimakassar, -s
antimoon *(element)*
antinomie, -ieë
antipatie, -ieë
antipatiek, -e
antipode, -s
antipodies, -e
antirevolusionêr *of* antirewolusionêr, -e
anti-rooktablet
antirumaties, -e
anti-Russies, -e
antisepties, -e
antisipeer, ge-
antisjambreer, ge-
antitese, -s
antiteties, -e
antixeroftalmies, -e
antoftalmies, -e
antologie, -ieë
antoniem, -e
antonimie
antonomasia
antraks
antraseen
antrasiet
antropofaag, -ae
antropofobie
antropologie
antropoloog, -oë
antropomorfisme
antroposentries, -e
antwoord, -e
antwoord, ge-
aoris, -te, *of* aoristus, -se
Apache, -s
apache, -s
apart, -e
apartement, -e
apaties, -e
aperiodisiteit
aperitief, -iewe
aphelium *of* afelium
apodikties, -e
apofise *of* apofisis
apogeum
apokalipties, -e
apokopee, -s
apokrief, -iewe
apologeet, -ete
apologetiek
apologeties, -e
apomorfien *of* apomorfine
apopleksie
apoplekties, -e
aposiopese *of* aposiopesis
apostaat, -ate
apostel, -s
apostolaat
apostolies, -e
apostroof, -owe
apotema, -s
apoteose, -s
apotipe, -s
apparaat, -ate
appèl *(– aanteken)*, -le *of* -s
appellant, -e
appelleer, ge-
appelliefie, -s
appendiks, -e
appendisitis
appersepsie
appersipieer, ge-
applikee, -s
apploudisseer, ge-
applous, -e
apporteer, ge-
apposisie, -s
apposisioneel, -ele
approksimeer, ge-
a priori
aprioristies, -e
apropos

apsis *(in die boukunde)*, -se
apteek, -eke
apteker, -s
aptyt
arabesk, -e
Arabier, -e
Arabies, -e
Aragnide, -s
aragnitis
Arameër, -s
Aramees, -ese
araroet
arbei, ge-
arbeid
Arbeider *(lid van Arbeidersparty)*, -s
arbeider *(werker)*, -s
arbiter, -s
arbitrasie, -s
arbitreer, ge-
arbitrêr, -e
arduin
arend, -e
areometer, -s
argaïes, -e
argaïsme, -s
argaïsties, -e
argeloos *of* argloos, -ose
argentaan
argentiet
Argentyn, -e
Argentyns, -e
argeologie
argeologies, -e
argeoloog, -oë
argetipe, -s
argief, -iewe
argimandriet
argipel, -le *of* -s
argitek, -te
argitektonies, -e
argitektuur, -ure
argitraaf, -awe
argivaal, -ale, *of* argivalies, -e
argivalia
argivaris, -se
argloos *of* argeloos, -ose
argon *(element)*
Argonout, -e
argonout *(seedier)*, -e
argont, -e
argument, -e
argumenteer, ge-
argwaan
aria *(lied, wysie)*, -s
Ariër, -s
Aries, -e
arig *(ongesteld; onvriendelik)*, -e
arikreukel *of* alikreukel, -s
aristokraat, -ate
aristokrasie, -ieë
aritmeties, -e
ark, -e
arkade, -s
Arkadiër, -s
Arkadies, -e
Arkties, -e
arm, -s
arm, – *of* -e; -er, -ste
armada, -s
armadil, -le
armblanke *of* armeblanke, -s
Armeen, -ene, *of* Armeniër, -s
Armeens *of* Armenies, -e
Armeniër, -s, *of* Armeen, -ene
Armenies *of* Armeens, -e
armesorg
armlik, -e
armoede
armoedig, -e
armsalig, -e
armsgat
armvol, armsvol
aroena, -s
aroma, -s
aromaties, -e
aronskelk
arpuis *of* harpuis
arrangeer, ge-
arres
arrestant, -e
arrestasie, -s
arresteer, ge-
arrie!
arseen *(element)*
arseer, ge-
arsenaal, -ale
arseniet, -e

arsenigsuur
artefak, -te
arteriosklerose
artesies, -e
arties, -te
artikel, -s
artikulasie, -s
artikuleer, ge-
artillerie
artilleris, -te
artisjok, -ke
artistiek, -e
artisties, -e
artistisiteit
artritis
Artropode, -s
artrose
arts, -e
artseny, -e
Arturroman
as, -se
asalea, -s
asbes
asem, -s
asem, ge-
asembenemend, -e
asemhaal, asemge-
asemloos *of* ademloos, -ose
asemskep, asemge-
asepsie *of* asepsis
aseptien *of* aseptine
asepties, -e
asetaat, -ate
asetileen
asetoon
asfalt
asfalteer, ge-
asfiksie
asgaai *of* assegaai, -e
Asiaat, -iate
Asiaties, -e
asiditeit
asiel, -e
asifonaat, -ate
asimmetries, -e
asimptoot, -ote
asimut
asinchroon, -one
asindeties, -e
asindeton, -s
askari, -'s
askeet, -ete
askese
asketies, -e
asma
asmaties, -e
asmede
asnog
asof
asook
asosiaal, -iale
aspaai
aspek, -te
aspersie, -s
aspiraat, -ate
aspirant, -e
aspirant-kandidaat
aspirant- plattelandse kandidate
aspirien *of* aspirine
aspoestertjie
aspres *of* aspris *of* ekspres
Assamees, -ese
asseblief
assegaai *of* asgaai, -e
assessor, -e *of* -s
assimilasie, -s
assimileer, ge-
Assiriër, -s
Assiries, -e
assistent-direkteur, assistent-direkteure *of* -direkteurs
assistent- mediese inspekteur
assonansie, -s
assosiasie, -s
assosieer, ge-
assumpsie *(met mag van –)*
assuransie, -s
assureer, ge-
astasie
astaties, -e
as te *(so nimmer – – nooit)*
astenie
aster, -s
asterisk, -e
asteroïde, -s
asteroïed *(b.nw.)*, -e
astigmatisme
astomaat, -ate

astraal, -ale
astragaal, -ale
astrant, – *of* -e; -er, -ste
astrografie
astronomie
astronoom, -ome
astronoutiek
as 't ware
asuur
asvaal
asyn
ataksie
atavisme
ateïs, -te
ateljee, -s
atematies, -e
Atheens, -e
Athener, -s
atipies, -e
atjar
atjartaal
a'tjie, -s
atlant, -e
atlas, -se
atleet, -ete
atletiek
atleties, -e
atmosfeer
atmosferies, -e
atol, -le
atomies, -e
atomiseer, ge-
atomistiek
atonaal, -ale
atonie
atoom, -ome
atrium, -s *of* atria
atrofie
attaché, -s
attachée, -s
attasjeer, ge-
attent, -e
attestaat, -ate
attesteer, ge-
Atties, -e
attraksie, -s
attributief, -iewe
attribuut, -ute
aubade, -s
augur, -e
Augustus
aula, -s
Australiër, -s
Australies, -e
Ave Maria
aviatiek
avokado, -'s
avokadopeer *of* advokaatpeer
Avondmaal *of* Awendmaal
avonturier *of* awenturier, -s
avontuur *of* awentuur, -ure
avontuurlik *of* awentuurlik, -e
Awendland *of* Aandland
Awendmaal *of* Avondmaal
awenturier *of* avonturier, -s
awentuur *of* avontuur, -ure
awentuurlik *of* avontuurlik, -e
aweregs, -e
awery, -e

# B

b, -'s
ba *(nie boe of – sê nie)*
ba!
baadjie, -s
baadjietjie, -s
baai *(stofnaam)*
baai, -e
baai, ge-
baaibos *of* baaisebos
baaierd, -s
baaikostuum
baaisebos *of* baaibos
baal, -ale
baal, ge-
Baälspriester, -s
baan, -ane
baan, ge-
baanbrekerswerk
baantjiesoeker
baar, –; -der, -ste
baar *(golf, ens.)*, bare
baar *(vis)*, -s
baar, ge-
baard, -e
baardeloos *of* baardloos, -ose
baars *(vis)*, -e
baasraak, baasge-
baasspeel, baasge-
baasverteller
baat, bate, *of* bate, -s
baat, ge-
baba, -s
babatjie *of* babetjie, -s
babbeljoentjie, -s
babelas
baber, -s
babesiose
babetjie *of* babatjie, -s
Babiloniër, -s
Babilonies, -e
baccalaureaat
baccalaureus, -se *of* baccalaurei
baccarat
Bacchanalieë
bacchant, -e
bacchante, -s
bacciform, -e
bad, baaie
bad *(voorwerp)*, -de *of* -dens
bad, ge-
badhanddoek *of* badshanddoek
badjie, -s
badkamer *of* badskamer
badshanddoek *of* badhanddoek
badskamer *of* badkamer
badwater
bafta
baftablou
bagasie
bagasse
bagatel *of* bakatel, -le
bagatel *(spel)*
bagatelletjie *of* bakatelletjie, -s
bagger, ge-
bahuvrihi
baie
baiekeer
baie kere
baiemaal
baie male
bajadère, -s
bajonet, -te
bakatel *of* bagatel, -le
bakatelletjie *of* bagatelletjie, -s
bakbaard *of* bakkebaard
bakbene
bakeliet
baken, -s
bakkebaard *of* bakbaard
bakkersbrood
bakkie, -s
bakkies, -e
bakkopslang
baklei, ge-
bakleiery
bakore
baksjisj
bakterie, -ieë *of* -s
bakteries, -e
bakteriolise
bakteriolisien *of* bakteriolisine
bakteriolities, -e

bakterioloog, -oë
bal, -le
bal *(dansparty)*, -s
balalaika, -s
balans, -e
balanseer, ge-
baldadig, -e
baldakyn, -e
balderjan
balein, -e
balhorig, -e
balie, -s
baljaar, ge-
balju, -'s
balju'tjie, -s
balkaniseer, ge-
balkon, -ne *of* -s
ballade, -s
ballasmandjie
ballerina, -s
ballet, -te
balling, -e
ballistiek
ballisties, -e
ballon, -ne *of* -s
ballonneer, ge-
ballotasie, -s
balloteer, ge-
balsem, -s
balsem, ge-
balsemiek, -e
balseminie
balsem-kopiva
balsturig, -e
Balt, -e
Balties, -e
Balto-Slawies, -e
balustrade, -s
bamboes, -e
banaal, -ale
banaat, -ate
banaliteit, -e
banana, -s
band, -e
bandana, -s
bandelier, -e *of* -s
bandiet, -e
bandom *of* bantom, -s
bangerigheid
bangheid
bangmaakstorie
bangmakery
baniaan, -iane
banier, -e
banjo, -'s
bankbloue, -s
banket, -te
banketteer, ge-
bankier, -s
bankoelneut, -e
bankroetier, -s
bankrot, – *of* -te; -ter, -ste
bankrotgras
bankrotwurm
Banksia, -s
banneling, -e
bantamgewig
bantamhoender
Bantoe, -s
Bantoegebied
Bantoeïs, -te
Bantoeïstiek
Bantoetaal
bantom *of* bandom, -s
baobab, -s
Bapedi
Baptis, -te
baptisterium, -s *of* baptisteria
barak, -ke
barakkeer, ge-
barat
baratteer, ge-
baratterie
barbaar, -are
barbaars, -e; -er, -ste
barbarakruid
barbarisme, -s
Barbarys, -e
barbier, -e *of* -s
barbierswinkel
barbituursuur
barcarolle, -s
bard, -e
bardelied
barensnood
barenswee, -eë
barestesiometer
baret, -te

bargoens, -e
bariet
barisentries, -e
barisfeer
bariton, -s
barium *(element)*
barlewiet
Barlinka *(druifsoort)*
barmhartig, -e
barnsteen
baro *of* baroe
barograaf, -awe
Barok
barok, -ke
Barolong, -s
baromakrometer
barometer
baron, -ne
barones, -se
baronet, -te
baroskoop, -ope
barrage, -s
barrikade, -s
barrikadeer, ge-
bars, -te
barshou *('n – slaan)*
barstens *(tot – toe)*
barsterig, -e
bas *(musiek)*, -se
bas *(van bome)*, -te
basaal, -ale
basaar, -s
basalt
basaltien *of* basaltine
basalties, -e
basaniet
baseer, ge-
basel, ge-
basibrangiaal, -iale
Basidiomiseet, -ete
basies, -e
basil, -le
basilêr *(ontleedk.)*, -e
basiliek, -e, *of* basilika, -s
basilisk, -e
basillemie
basillêr *(geneesk.)*, -e
basillose
basillurie
basis, -se
basisfenoïed *(b.nw.)*, -e
basisiteit
Bask, -e
Baskies, -e
baskule, -s
Basoeto, -'s
Basoetoponie
basofilie
bas-relief, -s
bassethoring
bassin, -s
bassis *(iemand wat bas sing)*, -te
basta
baster *(– koud)*
baster, -s
baster, ge-
basterdeer, ge-
bastereland
bastervolk
baster volwassene *('n – –)*
bastiet
bastion, -s
bastonnade, -s
bastonneer, ge-
basuin, -e
Bataaf, -awe
Bataafs, -e
bataljon, -ne *of* -s
Bataviase
Batavier, -e
bate, -s, *of* baat, bate
batiaal, -iale
batige *(– saldo)*
batik *(s.nw.)*
batik, ge-
batis
batoliet
batometer
batos
bauhinia, -s
bauxiet *of* bouksiet
bavenotweeling
bdellium
beampte, -s
beangstheid
bearbei, het –
beatifikasie
beatifiseer, ge-

bebaard, -e
beblaar, -de
bebloed, -e
beboet, het –
bebos, -te
bebos, het –
bebou, -de, *of* beboud, -e
bebroeide-eiers *(plant)*
bed, -de *of* -dens
bedaag, -de
bedaard, -e
bedaardheid
bedaardweg
bedag *(– op iets wees)*
bedags *(bw.)*
bedarentheid
bedaring
beddegoed
beddelaken *of* bedlaken
bedding, -s
beddinkie, -s
bedees, -de
bedeesdheid
bedek, -te
bedekbloeiend, -e
bedektelik, -e
bedelaar, -s
bedelary *of* bedelry
bedenking, -e *of* -s
bedenklik, -e
bedenktyd *of* bedinktyd
bederf *of* bederwe, het –
bederfbaar, -are
bederflik, -e
bederfwerend, -e
bederwe *of* bederf, het –
bedien, het –
bedienaar, -s
bediende, -s
bediendekamer
bediener, -s
bedilal, -le
beding, het –
bedink, het –
bedinktyd *of* bedenktyd
bedjakkie, -s
bedlaken *of* beddelaken
bedlêend, -e
bedlêerig, -e
Bedoeïen, -e
bedompig, -e
bedonderd, -e
bedorwe, –; -ner, -nste
bedorwenheid
bedra *of* bedraag *of* bedrae, het –
bedraad, het –
bedraag *of* bedra *of* bedrae, het –
bedrading
bedrae *of* bedra *of* bedraag, het –
bedrag, -ae
bedreig, het –
bedreiging, -e *of* -s
bedremmeld, -e
bedrewe, –; -ner, -nste
bedrewenheid
bedrieë *of* bedrieg, het –
bedrieëry *of* bedrog, bedrieërye
bedrieg *of* bedrieë, het –
bedrieglik, -e
bedroë
bedroef, -de; -der, -ste
bedroef *(– min)*
bedroef *of* bedroewe, het –
bedroefdheid
bedroewe *of* bedroef, het –
bedroewend, -e
bedrog *of* bedrieëry, bedrieërye
bedruk, -te
bedruktheid
bedryf, -we
bedryfsleer
bedsprei, -e
bedug
bedugtheid
bedui *of* beduie, het –
beduidend, -e
beduidenis
beduimel, -de, *of* beduimeld, -e
beduiweld *of* beduweld, -e
bedwelm, -de, *of* bedwelmd, -e
beëdig, het –
beëdigde *('n – verklaring)*
beef *of* bewe, ge-
beëindig, het –
beeldhou, ge-
beeldhouer
beeldhoueres, -se, *of* beeldhouster, -s

beeldsend, ge-
Beëlsebub *of* Beëlsebul
beeltenis, -se
been, bene *of* beendere
been-af
beenas
beenderestelsel *of* beenstelsel
been in die lug *of* bene in die lug
beenstelsel *of* beenderestelsel
beërf *of* beërwe, het –
beesagtig, -e
beesgasie *of* beeskasie
beesstal
beesteelt *of* beesteteelt
beestelik, -e
beesteteelt *of* beesteelt
beetkry, beetge-
bef, -fe *of* bewwe
befaam, -de, *of* befaamd, -e
befloers, het –
befloers, -te
befoeter, -de, *of* befoeterd, -e
befoeterdheid
begaaf, -de; -der, -ste
begaafdheid
begaan, het –
begaan, -ane
begaandheid *of* begaantheid
begeef *of* begewe, het –
begeer, het –
begelei, het –
begeleider *of* begeleier, -s
begeleiding
begeleidster *of* begeleister, -s
begeleier *of* begeleider, -s
begeleister *of* begeleidster, -s
begenadig, het –
begenadig, -de
begerentheid
begerig, -e
begerigheid
begewe *of* begeef, het –
begiftig, het –
begin *of* beginne *of* begint, het –
beginselvastheid
begoël *of* begogel, het –
begonia, -s
begraaf *of* begrawe, het –
begraafplaas
begrafnis, -se
begrawe *of* begraaf, het –
begrens, -de
begrensdheid
begrepe
begriploos, -ose; -oser, -oosste
begroei, -de, *of* begroeid, -e
begryplik, -e
begryplikerwys *of* begryplikerwyse
begum, -s
begunstig, het –
begunstigde, -s
begyn, -e
behaag *of* behae, het –
behaar, -de
behae *(s.nw.)*
behae *of* behaag, het –
behalwe
behartig, het –
behartigenswaardig, -e
behaviorisme
beheer, het –
beheers, het –
beheers, -te
beheerstheid
beheks, -te
behels, het –
behels, -de
behemot, -s
behendig, -e
behenolie *of* benolie
behep *(– met)*
beheptheid
behoed, het –
behoef *of* behoewe *of* hoef
behoefte, -s
behoewe *(ten – van)*
behoewe *of* behoef *of* hoef
behoor *of* behoort *of* hoort
behore *(na –)*
behoudens
bei *(titel)*, -s
beiaard, -s
beiaardier, -s
beide
beier, ge-
Beier, -e
Beiers, -e
beige

beïnvloed, het –
beitel, -s
beits, -e
beits, ge-
bejaard, -e
bejeën, het –
bejeëning, -e *of* -s
bek-af
bekeer, -de, *of* bekeerd, -e
beken, het –
bekende, -s
bekend maak
bekendmaking
bekend stel
bekendstelling
bek-en-klouseer
bekentenis, -se
bekken, -s
bekla *of* beklaag *of* beklae, het –
beklaagde, -s
beklad, het –
beklad, -de
bekladding, -e *of* -s
beklae *of* bekla *of* beklaag, het –
beklaenswaardig *of* beklagens-
waardig, -e
beklag
beklagenswaardig *of* beklaens-
waardig, -e
bekleder *of* bekleër, -s
beklee *of* bekleed, het –
bekleedsel, -s
bekleër *of* bekleder, -s
beklem, -de, *of* beklemd, -e
beknop, -te
beknoptheid
bekommerd, -e
bekoms
bekostig, het –
bekrompe; meer – *of* -ner,
mees – *of* -nste
bekrompenheid
bekwaald, -e
bekwaaldheid
bekwaam, het –
belaag *of* belae, het –
belaai, het –
belaai, -de
belangeloos, -ose
belangesfeer
belanghebbende, -s
belangrik, -e; -er, -ste
belangstel *of* belang stel
belangstellend, -e
belangstellende, -s
belas, -te
belas, het –
belasting, -s
belastingdruk *of* belastingsdruk
belastinggaarder
belastingjaar *of* belastingsjaar
belê *of* beleg, het –
beleë *(– kaas, wyn, ens.)*
beleef, -de
beleef *of* belewe, het –
beleefdheidshalwe
beleefnis *of* belewenis, -se
beleër, het –
belêer *of* belegger, -s
beleëring, -e *of* -s
beleg *of* belê, het –
beleg, beleëringe *of* beleërings
beleg, -de
belegger *of* belêer, -s
belegging, -e *of* -s
beleid
belemmer, -de, *of* belemmerd, -e
belemniet
belese; meer – *of* -ner, mees – *of*
-nste
belesenheid
belewe *of* beleef, het –
belewenis *of* beleefnis, -se
Belg, -e
Belgies, -e
belhamel, -s
Belialskind
beliewe *(na –)*
belig, -te
belladonna
bellettrie
bellettris, -te
belliet
belofte, -s
beloniet
beloof *of* belowe, het –
belsbos
belus, -te

belustheid
belydenis, -se
belyder *of* belyer, -s
bemagtig, het –
bemagtig, -de
bemes *of* bemis, het –
bemesting *of* bemisting
bemiddelaar, -s
bemiddeld, -e
bemin, -de, *of* bemind, -e
beminlik, -e
beminnenswaardig, -e
bemis *of* bemes, het –
bemisting *of* bemesting
bemoei, het –
bemoeial, -le
bemoeienis, -se
bemoeiing, -e *of* -s
bemos, -te
benader, -de, *of* benaderd, -e
benadering
benard, -e
bende, -s
bendeleier
benede
benedeloop
benediksie
Benediktyn, -e, *of* Benediktyner, -s
Benediktyneklooster *of*
  Benediktynerklooster
benedy, ge-
benefaksie
benefisensie
benefisiaat
benefisiant, -e
benefisie, -s
benefisiêr, -e
bene in die lug *of* been in die lug
benepe; meer – *of* -ner, mees – *of*
  -nste
benepenheid
benerig, -e
beneuk, -te
benewel, -de, *of* beneweld, -e
benewens
Bengaals, -e
Bengalees, -ese
Bengali
bengaliet
benieu *of* benuwe, het –
benieud *of* benuud
benning, -s
benodig, -de
benodigdheid, -hede
benolie *of* behenolie
benoorde
benoud, -e
benoudebors *(siekte)*
benoudheid
benoudte
benouenis, -se
bensaldehide *of* bensaldehied
benseen
bensidien *of* bensidine
bensiel
bensien *of* bensine
bensoaat
bensoësuur
bensofenoon
bensoïel
bensoïen *of* bensoïne
bensool
bentoniet
bentos
benuttiging *of* benutting
benuud *of* benieud
benuwe *of* benieu, het –
benybaar *of* benydbaar, -are
benydenswaardig, -e
benyder *of* benyer, -s
beoefen, het –
beoog, het –
beoordelaar, -s
beoordelaarster, -s, *of*
  beoordelares, -se
beoorlog *of* beoorloog, het –
Beosiër, -s
Beoties, -e
bepaal, -de
bepaald
bepaaldelik
bepeins, -de
beperk, -te
beperktheid
beploe *of* beploeë *of* beploeg, het –
beproef, -de; -der, -ste
beproef *of* beproewe, het –
beproefdheid

Berber, -s
berberien *of* berberine
berberis
Berbers, -e
berde *(te – bring)*
bêre, ge-
berede *(– polisie)*
beredruif
bereid
bereids
bereis, -de
bereisdheid
bereklou *(plant)*
bêrendlangasem
bêreplek *of* bergplek
berg, -e
berg, ge-
berg af
bergamotolie
bergamotsersanpeer *of* bermotsersanpeer
Bergdamara, -s
bergklim
bergklimklub
berg op
bergplek *of* bêreplek
Bergskot
berig, -te
beril *(mineraal)*
berillium *(element)*
berispe, het –
berispelik, -e
berliniet
Berlitzmetode
Berlyns, -e
berlynsblou
bermotsersanpeer *of* bergamotsersanpeer
bernagie, -s
beroemd, -e; -er, -ste
beroepseer *(eer van beroep)*
beroep-seer
beroerd, -e; -er, -ste
beroerteaanval
berokken, het –
beroof *of* berowe, het –
berooid, -e
berou
berou, het –
berowe *of* beroof, het –
berrie-berrie
berserker, -s
berthieriet
berug, -te
berugtheid
Berzeliuslamp
bes *(– moontlik)*
besaad, het –
besaai, -de, *of* besaaid, -e
besadig, -de; -der, -ste
besadigdheid
besading
beseël, het –
besete
besetene, -s
besetenheid
besetter, -s
besiel, -de, *of* besield, -e
besielend, -e
besienswaardigheid
besig hou
besiklometer, -s
besimpeld, -e
besitreg
besitter, -s
beskaaf, -de; -der, -ste
beskaaf *of* beskawe, het –
beskaafdheid
beskaafsprekend, -e
beskaafsprekende, -s
beskaam, -de, *of* beskaamd, -e
beskaamdheid
beskawe *of* beskaaf, het –
beskawing, -e *of* -s
beskawingsgeskiedenis
beskeid, -e
beskeidenheid
beskeidenlik *of* beskeielik
beskeie
beskeielik *of* beskeidenlik
beskermling, -e
beskikking, -e *of* -s
beskikkingsreg
beskimmel, -de, *of* beskimmeld, -e
beskonke
beskonkenheid
beskore
beskot, -te

beskouenswaardig, -e
beskouing, -e *of* -s
beskroomd, -e
beskuit, -e
beskuldigde, -s
beskut, -te
beslaan, -de *of* -slane
beslag *(in – neem)*
beslaglegging, -e, *of* -s
besleg, -te
beslis, -te
beslissing, -e *of* -s
beslistheid
beslommering, -e *of* -s, *of* beslommernis, -se
besluiteloos, -ose; -oser, -oosste
besmeer, -de, *of* besmeerd, -e
besmetlik, -e
bes moontlik
besnaar, -de, *of* besnaard, -e
besnoeiing, -e *of* -s
besoar, -s
besoedel, -de, *of* besoedeld, -e
besoeker, -s
besog, -te
besoldig, -de
besonder *(in die –)*
besonder, -e
besonders, -e
besonke
besonkenheid
besonne
besonnenheid
besôre *of* besorg *of* besorge, het –
besorg, -de; -der, -ste
besorg *of* besorge *of* besôre, het –
bespied *of* bespiede, het –
bespieëling *of* bespiegeling, -e *of* -s
bespoedig, het –
bespreek, -te
besproeiingswet
besproke
Bessemerstaal
bestaansreg
bestandheid
besteder *of* besteër, -s
bestekopmaker
bestem, -de, *of* bestemd, -e
bestendig, -de
bestendig, -e
besterf *of* besterwe, het –
bestiaire, -s
bestialiteit, -e
bestier, het –
bestierder, -s
bestorwe
bestraf *of* bestrawwe, het –
bestraffing *of* bestrawwing, -e *of* -s
bestryder *of* bestryer, -s
bestuif, -de
bestuur, het –
bestuurder, -s
bestuurderes, -se, *of* bestuurster, -s
besuide
beswaar, -de, *of* beswaard, -e
beswaarde, -s
beswaardheid
beswarentheid
beswil
besyde
bet *(bevogtig)*, ge-
betaalmiddel, -e
betaamlik, -e
betaïen *of* betaïne
betalingsbalans
betastrale
betatron, -s
betel *(plant)*
Betelgeuse *(ster)*
beterhand *(aan die –)*
beterwete
beterweter *of* betweter, -s
beteuel, het –
beteuter, -de, *of* beteuterd, -e
beteuterdheid
betitel, het –
betoër *of* betoger, -s
betoging, -s
beton
betonie
betoningenieur
betonneer, ge-
betoog, -oë
betoog, het –
betoor *of* betower, het –
betowerend, -e

